# JAARBOEK VAN DIE *Afrikaanse*



# *Skrywerskring*

**NOMMER XII 1947**

# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING 1947




Uitgegee deur ——— DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING.
Administrasie: Professor A. J. Coetzee, Posbus 1176, Johannesburg.


*Nommer . . . . Twaalf*

# Voorwoord . . . .

Dit is nie altyd maklik om 'n beeld te vorm van alles wat op kultuurgebied in ons land plaasvind nie. Mens kan soms beswaarlik sê of daar vooruitgang is. Afstande is groot; daar is verskil van geaardheid in die onderskeie provinsies, daar is allerlei nuanserings in die benadering van dieselfde groot volksvraagstukke en daar is uiteenlopendheid oor die waarde van ons letterkunde in sy verskillende uitingsvorms. Samevatting bly moeilik. 'n Besoeker van buite word veral getref deur die verskillende rasse wat hier saamwoon en wat maklik in allerhande wrywinge gewikkel raak. Dit beweeg meestal op 'n lae plan en kultuur is nie daarby betrokke nie. Baie aandag word dan hieraan bestee en veel kragte word daardeur verspil. Gaandeweg kom daar egter aanpassing, en uiteindelik sal daar tog groter harmonie tussen al die groepe ontstaan.

Die plek wat Afrikaans in hierdie mosaiek inneem, is dus nie helder afgelyn en kan nie maklik onderskei word nie. Daar is te veel geografiese deureenstrengeling. Veral wat Afrikaans se plek teenoor Engels betref, het daar deur die afwisselende gebruik van die twee tale, deur die tweetaligheid dus, invloede op Afrikaans begin inwerk wat nie alleen in die spreektaal nie, maar veral in die skryftaal, soms van ons beste skrywers, spore laat agterbly het wat mens baie verontrus. Vir 'n jong taal moet dit in toenemende mate moeilikhede oplewer, want ons taalgeleerdes mag nog so ywerig oor die suiwerheid van die taal waak — hulle vind die taak uiteindelik ondankbaar en onmoontlik as dieselfde groot, aanvretende kragte bly voortwerk wat die hele taal van binne vermolm.

En dit is wat werklik gebeur. Baie Afrikaanse joernaliste en skrywers moet gedurig 'n stryd teen anglisismes voer. In hoeveel boekbesprekings moet daar nie op die taalgebreke van 'n skrywer gewys word nie? Hoeveel manuskripte word nie deur taalkenners van die ergste foute gesuiwer nie? Ons sê „van die ergste," want hoe noulettend hierdie mense hulle prysenswaardige werk verrig, is hulle tog nie altyd in staat om die kern, die wese van 'n persoon se

skryfwyse te verander nie. Dikwels sit so 'n „taaldokter" met 'n sin wat hy beswaarlik kan verander of verbeter. Hy voel duidelik aan dat dit geen Afrikaans is nie, maar waar die fout presies lê, kan nie dadelik vasgestel word nie. Dit skeel gewoonweg daaraan dat die persoon wat dit neergeskrywe het, geen Afrikaanse taalgevoel en dus geen Afrikaanse aanvoeling van die juiste woord en 'n kerngesonde styl het nie.

Al sou ons 'n hele leër taaldokters aanstel, dan sal hulle nog nie by magte wees om hierdie kwaad wortel en tak uit te roei nie. Die oorsaak daarvan lê baie diep. Die mens wat 'n taal nie maar net op 'n onsuiwer manier as spreektaal gebruik en nou en dan onvolmaak 'n brief daarin skryf nie, maar wat dit as uitdrukking van sy hele gedagtelewe wil aanwend, vind gou hoe onvoldoende sy beheer oor sy moedertaal is. 'n Grammatikaboek en 'n woordeboek kan goeie diens verrig as hy ernstig begeer om sy taalgebruik te verbeter, maar veel belangriker nog is dat sy kyk op die werklikheid, sy gedagtelewe en gevoelsinstelling so Afrikaans moet wees dat dit maklik en onbelemmerd deur die taal tot uiting kan kom. Die samehang tussen gedagte en taal is so fyn dat elke skrywer wat dit ernstig met ons letterkunde bedoel, nooit genoeg aandag hieraan kan gee nie.

Ons het al artikels in sommige van ons toonaangewende blaaie gelees en daarin duidelik gemerk hoe diep die euwel van 'n verengelste denkwyse hom reeds in die taal ingewerk het. Ook hier weer, net soos met die eienaardige sinne wat die taaldokter radeloos maak, is dit nie net die gebruik van rare, verafrikaanste Engelse woorde en uitdrukkings nie, maar die hele aanwending van die taal, die bou van die sinne, die verwoording van die gedagte wat mens ongeduldig maak en jou direk daarna, as korrektief, dryf om 'n stuk rasegte Afrikaans te lees!

Dit is deur hierdie nivellering van die Afrikaanse woord en uitdrukking se grense, dit is deur hierdie gebrek aan die vermoë om doodsekuur die draagwydte van die Afrikaanse woord aan te voel dat ons Afrikaanse styl reeds lelike littekens toon en dat menigeen maar alle pogings om foutloos te skrywe in wanhoop laat vaar en ongeërg 'n ongeleerde bontspan voor die ploeg gooi!

Juis hier is dit waar die Afrikaanse skrywers baie kan help, en 'n groot plig wat op hulle rus, gewetensgetrou moet uitvoer. Daar is baie mense wat hulle werke lees; daar is nog meer skoolkinders wat hulle boeke vir eksamens moet bestudeer en wat onbewus onder

die invloed van hulle taal kom. Juis daarom moet hulle dubbel versigtig wees. Maar hulle moet nie net versigtig wees, omdat hulle ander maklik van die wal in die sloot kan help nie. Hulle moet dit veral doen, omdat hulle eer stel in hulle skryfwerk, omdat hulle nie maar met 'n lukrake manier van skrywe tevrede is nie, maar dit vir hulle 'n behoefte is om suiwer en treffend hulle gedagtes uit te druk.

Ons kan aanneem dat ons hele kultuurlewe met hierdie belangrike kernaangeleentheid te doen het en dat ons hele letterkunde se vooruitgang voortdurend daarmee gemoeid is. Belangrike tekortkominge in ons prosakuns moet ons juis hier soek. Want hoe is dit moontlik om alles wat goed waargeneem en waaragtig ervaar is, weer te gee, as die middel, die werktuig waardeur dit uitgedruk word, so onsuiwer en onvolkome is? Daar is selfs letterkundiges wat meen dat mens nie eers van die taal as 'n „werktuig" kan praat nie, aangesien inhoud en vorm daardeur kunsmatig geskei word. Inderdaad is letterkunde net 'n belewing, 'n toestand van die siel wat in die taal uitdrukking gevind het. Daarom die noodsaaklikheid van presisering hier.

Die tekortkominge van ons poësie kan ons eweneens hier gaan soek. Dit is nie die anglisisme, die armoedige taaltjie van die sukkelskrywer wat ons hinder nie, maar 'n klomp aangeleerde, „digterlike" woorde, 'n eienaardige konstruksiewerk waaronder 'n eie ervaring totaal verdwyn. 'n Nederlandse kritikus noem dit selfs „estetiese huisvlyt-poësie." Dit is of hierdie hanekam van „mooi" woorde die hele saailand begin inneem. In die Afrikaanse digbundels wat in die afgelope jare verskyn het, staan daar baie gedigte wat volgens hierdie grondplan oulik opgebou is, maar waarin ons tevergeefs na enige ontroering of eie belewing sal soek. Die strewe na die suiwer woord het geëindig op 'n oorwinning van die woord alleen.

Die vernuwing wat menige letterkundige beweging gebring het, was juis dat dit die swaar, retoriese aanpaksel aan die taal weer deeglik afgestroop het. En die enigste manier om dit doeltreffend te doen, is om na die spreektaal, die gesproke woord terug te keer. As 'n skrywer hardop aan 'n ander moet voorlees wat hy geskrywe het, sal hy gou self voel wat boekagtig en geswolle is. Dit is juis die skryftaal wat maklik aan kunsmatigheid begin ly en pretensieus word. Die waarde van die spreektaal, van 'n voortdurende toets aan die spreektaal, is dus dat onnodige verfraaiing en verouderde neersaksel daarmee afgeskud word. 'n Proses van reiniging vind plaas en die

stroom van die volle lewe word weer deur die taal gestuur — die taal wat juis so maklik geneig is om te verhard en te versteen.

By die verjonging wat die spreektaal bring, lees ons egter ook nog daagliks; naas Afrikaans, lees feitlik almal Engels. As die voortreflikheid van die Engelse letterkunde maar tot suiwerder eie skepping aanleiding sou gee, kon mens dit alleen toejuig, maar ongelukkig word net die spore van die Engelse taal getoon op die armoedige Afrikaans van menige skrywer. Dit is om hierdie rede dat grondige kennis van Nederlands en die Nederlandse boek vir elke Afrikaanse skrywer onmisbaar is. Inderdaad moet die goeie Nederlandse boek vir hom sy hele lewe lank 'n „voorgeskrewe" boek wees!

Aanverwant aan die vraagstuk van die uitdrukking, van die vormgewing het ons die beklaenswaardige versorging van die Afrikaanse boek se uiterlike. Hier is seker loflike uitsonderinge aan te stip, maar hulle bly hoë uitsonderinge. Die papierskaarste het natuurlik daartoe bygedra om aan die boek met slordige voorkoms 'n onverdiende plek op die mark te gee; dit is ook waar dat daar gedurende die oorlog swak Afrikaanse boeke uitgegee is wat nou alreeds gelukkig vergete is. Maar dit is nie voldoende verskoning nie.

Noudat die Nederlandse boek weer in ons land te kry is, besef ons meteens wat daar met die versorging en keurige afwerking van die Afrikaanse boek skeel. Hier moet drastiese verandering aangebring word as ons nie die gedagte wil laat posvat dat die Afrikaanse boek iets goedkoops en minderwaardigs is nie. Baie werke se inhoud regverdig natuurlik nie dat dit beter in boekvorm ingeklee moet word nie, maar uitgewers moet 'n duideliker streep trek tussen die werke wat as ontspanningsleesstof bedoel is en ernstige werk met artistieke kwaliteite. Baie van ons digbundels verdien op grond van hulle innerlike waarde om mooier uitgegee te word.

Hierdie toestand van sake kan deels aan 'n gebrek aan deeglikheid gewyt word en deels aan die afwesigheid van artistieke gevoel in ons land. Vir baie Afrikaanse lesers kan dit nie skeel of 'n boek mooi of lelik uitgegee is nie, en selfs nie eers of die inhoud voldoen aan die eise van goeie smaak nie. Al wat voorkom, word weggeweie! Dit is hierdie gees wat daarvoor verantwoordelik is dat keuring van wat uitgegee word, nie streng is nie, dat lelike boeke met 'n waardelose inhoud in 'n slordige taal verskyn. Hulle vind tog lesers, en dit is dus lonend om hulle uit te gee.

Stemme het alreeds hierteen begin opgaan en daar is op die sensuur van boeke aangedring. Maar die oplossing lê tenslotte by die publiek

self wat deur 'n opgevoede en verfynde smaak moet help om die uitgee en voortbestaan van minderwaardige werk onmoontlik te maak. Dit help nie dat ons Afrikaanse boeke aankoop en hulle is geen versiering vir ons huis nie. Ons moet dus nadruklik waarsku dat die verlies van aansien op hierdie gebied vir Afrikaans se toekoms noodlottig kan wees. Laat ons die Nederlanders se voorbeeld probeer navolg; hulle boekdrukkuns is tereg beroemd. Hulle lê hulle graag toe op die kwaliteit.

Daar moet nog op 'n verskynsel gewys word wat vir die ontwikkeling van 'n letterkunde net skadelik kan wees, en dit is die neiging tot kliekvorming, waardeur 'n rustige onbevooroordeelde kritiek belemmer word. In die politieke lewe is dit 'n algemene verskynsel en ons ken die onaangenaamheid wat dit veroorsaak. Op die gebied van die letterkunde is dit nog erger. Die politiek bevorder onregstreeks so 'n gees.

Professor D. Saurat, Onder-President van die Internasionale P.E.N.-klub, het onlangs, toe hy in Nederland vertoef het, nadruklik gewaarsku dat skrywers, juis in ons tyd van politieke chaos, nie vir hulle met die politiek onledig moet hou nie.

'n Aantal Nederlandse skrywers het hulle ongelukkig op die glibberige pad laat verlok en dit het die waarde van hulle werk aangetas en die skrywer in die gedrang gebring.

Professor Saurat meen tereg dat die skrywer moet uitgaan van ideale wat hy self moet skep, sodat sy werk kan bestaan uit 'n kritiek op die lewe soos dit is en kan lei tot die vind van juiste gedragslyne. Dante kon politieke pamflette geskrywe het, maar hy het hom bokant die politieke geskipper verhef in 'n kunswerk van ewige waarde. Molière kon op regstreekse wyse sy misnoeë uit oor godsdienstige uitwasse, maar in sy *Tartuffe* het ons blywende kritiek op die vrome huigelaar. Alleen die genie kan die aandag dwing vir sy ideale, en Professor Saurat gaan so ver om te sê dat sedert Tolstoi nog nie weer 'n enkel letterkundige genie verskyn het nie, wel 'n oorvloed van talentryke skrywers van die tweede en derde plan.

Professor Saurat is seker op die regte spoor as hy wys op die gevare wat die kleinlike kantkiesery vir die skrywer meebring. Hy is dan nie meer in staat om deur sy werke 'n hoëre kritiek op die samelewing en op beskawingsverskynsels van ons tyd te lewer nie. Groepe en klieke ontstaan, net soos in die party-politiek, en word bo hulle ware betekenis opgehemel deur hulle bewonderaars. Daarteenoor word skrywers uit 'n ander groep dan deurgaans

verkleineer. Die skrywer moet onafhanklik staan en in noue kontak met ander skrywers bly.

Vir die Afrikaanse letterkunde is hierdie waarskuwing van belang, want mens kan dikwels nie aan die gedagte ontkom dat skrywers se uitkyk te beperk en selfs te bevooroordeeld teenoor sekere aspekte van die werklikheid is nie, dat hulle waarneming en die verwerking van hulle ervaring aan te veel eensydige beskouings onderworpe bly. Daarom ook sal die hoëre kritiek by hulle ontbreek, omdat ons die werklikheid te veel deur 'n kykglasie beskou en ons eie vooroordele bly opdring aan alles wat ons in oënskou neem. Nie alleen ons skrywers moet hier nog baie vooruitgang maak nie, maar ons beskouings oor skrywers se werke moet verlos raak van die beklaenswaardige skoolmeesteragtigheid en gebrek aan werklike insig. Ruimheid van blik en onbevangenheid bly die noodsaaklike vereistes. Om dié rede wil ons graag baie aandag aan oorsigte wy, want vergelyking is altyd waardevol.

---

# Arthur Van Schendel Als Verteller

door G. STUIVELING

Er zijn schrijvers wier levensloop van beslissende invloed is op hun werk. De innerlijke wereld van hun gedachten en gevoelens staat in voortdurend contact met de uiterlijke wereld van sociale, politieke, godsdienstige en wetenschappelijke verhoudingen en stromingen. Temidden van al die factoren, en in zekere zin zelfs door middel daarvan, ontwikkelt zich van jongs af hun persoonlijkheid; het leven dat zij leiden is een actief en veranderlijk deel van de actieve en veranderlijke tijd; onder andere omstandigheden zou het, hoewel misschien niet in diepste wezen dan toch in velerlei uitingen, ànders zijn geworden. De reeks van hun boeken loopt in de volgorde van z'n ontstaan duidelijk parallel met de reeks der historische gebeurtenissen; men dient hun geschriften te lezen met de jaartallen van aanvang en voltooiing erbij, eerst dan worden ze geheel begrijpelijk. Hun werk vormt, in bevestiging en ontkenning, de directe weerslag van wat zij als mens ondervonden; en vaak maken deze ondervindingen hun biografie boeiend en interessant, geheel afgezien van het feit dat zij in staat zijn geweest enige bladzijden druks te vervullen van die ondefinieerbare bezweringskracht der taal welke men gewoon is „kunst" te noemen.

Arthur van Schendel behoort tot het àndere type: zonder zich opzettelijk af te sluiten van de medemensen, was zijn bestaan toch volledig gericht op het schrijverschap. Hoe rijk het door vele reizen en boeken, door diepe liefde en vriendschap, geweest mag zijn aan indrukken en gevoelens: al dit ervaringsmateriaal staat slechts zijdelings, of beter: slechts ondergronds, in verband met zijn prozakunst. Het schonk hem het vermogen om de figuren van zijn fantasie te bezielen met een eigen innerlijk wezen, en om de atmosfeer van een stad of een tijdvak op te roepen met weinige doch suggestieve zinnen; het stelde hem in staat het wezenlijke te scheiden van het toevallige, en aldus eenvoud en rijkdom te verbinden in zijn taal; het verfijnde zijn zintuig om velerlei geheim van het menselijk hart te begrijpen; maar als feit op zichzelf keert een gebeurtenis uit zijn bestaan slechts heel zelden in zijn boeken terug.

En toch was dit leven gevarieerd genoeg. Geboren te Batavia op 5 Maart 1874 als zoon van een hoofdofficier in het Nederlands-Indische leger, ging Van Schendel reeds jong naar Amsterdam; was als beginnend auteur enige tijd te Apeldoorn; verbleef een kleine tien jaar in Engeland waar hij o.a. diepgaande studies maakte over Shakespeare; gaf daarna een poos Engelse les aan een middelbare school te Haarlem; vestigde zich evenwel spoedig als schrijver in Ede; maakte enkele grote reizen naar Denemarken, Zuid-Frankrijk, Spanje en Palestina; koos in 1921 Italië tot tweede vaderland en is daar, voornamelijk in en bij Florence, blijven wonen tot 1945, met een onderbreking van enkele jaren te Bellevue nabij Parijs, terwille van de studie van zijn zoon en dochter; na de laatste oorlog tenslotte ziekelijk teruggekeerd naar Amsterdam, overleed hij hier op 11 September 1946.

Zijn er van deze levenservaringen dus geen duidelijke gedeelten overgegaan in de figuren en situaties uit Van Schendels romans en verhalen, ofschoon een enkel motief natuurlijk wel eens aan de werkelijkheid werd ontleend— evenmin vindt men de gang der Europese geschiedenis tussen 1900 en 1945, hoe ingrijpend ook in aller leven, weerkaatst in Van Schendels werk: al vormde ook hier een enkel feit soms de aanleiding tot een vertelling. En wel allerminst tenslotte is de ontwikkeling der Nederlandse letteren, waarin Van Schendel zelf toch zulk een belangrijk aandeel had, gelijkvormig geweest met de geestelijke groei zoals deze schrijver die toonde in boek na boek. Immers: ons proza tussen ongeveer 1885 en 1920 werd gekenmerkt door het Naturalisme, met z'n voorkeur voor de zintuiglijk waarneembare eigentijdse werkelijkheid, en met z'n psychologische belangstelling voor vaak ziekelijke karakters, ten ondergang gedreven door erfelijkheid en omgeving beide. Maar juist in diezelfde jaren schreef Arthur van Schendel verschillende boeken, kleurig van historische fantasie en vol bijna symbolische gestalten, verlangende naar een droomwereld van schoonheid en geluk. Toen in het tijdvak tussen de twee oorlogen onze literatuur zich evenwel steeds duidelijker in romantische richting bewoog, en de vlucht uit eigen land en eigen tijd bij Slauerhoff en zijn genoten de meest opmerkelijke trek werd, begon Van Schendel in ,,Het fregatschip Johanna Maria" zijn zogenaamd Hollandse periode, die, bij al wat ze méer is, in wezen toch sterk reëel moet heten. En in de derde groep romans, aanvangende in 1938 met ,,De wereld een dansfeest," heeft Van Schendel zelfs afstand gedaan van veel wat geacht kan worden tot

het schrijverschap als zodanig te behoren, en zich afgezonderd in de wijsheid van zijn eigen verbeeldingen en overpeinzingen: ondanks de verering die hem toen omgaf, eenzamer dan ooit.

Dit alles bewijst, hoezeer de monumentale reeks boeken bij Van Schendel van binnen uit is ontstaan, als gevolg van de door niets te storen of te wijzigen organische groei van zijn kunstenaarschap zelf. Zoals Boutens zich in zijn poëzie heeft vrijgehouden van de dingen der luide wereld om alleen de ontroeringen weer te geven van het menselijk hart in de stilte, maar daardoor dan ook van élk menselijk hart: zo heeft Van Schendel zich onttrokken aan het bestel van litteraire stromingen en maatschappelijke gebeurtenissen om niets anders te gehoorzamen dan zijn souvereine verbeelding. Want slechts de verbeelding, maar deze dan ook even zuiver als diepzinnig, kenmerkt het proza uit alle perioden van zijn lange loopbaan en in alle genres die hij beoefende. Alleen wie in staat is deel te nemen aan dit spel der scheppende verbeelding, ondervindt de bijzondere schoonheid in Van Schendels werk geheel.

Zoals bij de meeste schrijvers berust de roem ook bij Van Schendel op maar enkele romans, voornamelijk „Een zwerver verliefd" en „Het fregatschip Johanna Maria." Dat zal wel z'n reden hebben, al is toch moeilijk in te zien, waarom een schilderij van een vierkante meter per se mooier zou zijn dan een miniatuur. In de poëzie gaat de voorkeur tegenwoordig zelfs veeleer uit naar werken beperkt van omvang maar vol aangehouden intensiteit, dan naar de grote dichtstukken die hun geïnspireerde gedeelten onderling vaak niet anders kunnen verbinden dan door passages van verstandelijk geredeneer. Met erkenning van de betekenis zijner romans als de uiting van het meest rasechte schrijverschap dat er na Multatuli en Couperus in onze letteren te vinden is, kan men toch menen dat Van Schendels korte verhalen, én naar hun inhoud én naar hun vorm, zeker geen geringer begaafdheid vertegenwoordigen. Ze zijn geen schetsen of voorstudies, en ook geen sierlijke toegift, vervaardigd in de snipperuren tussen belangrijker scheppingen door: ze zijn van eendere zin en eender gehalte als de grotere boeken, enkel kleiner van formaat.

In de drie bundels „Verhalen," „Blanke gestalten" en „Florentijnse verhalen," met tezamen ongeveer twintig novellen uit de gehele periode vóor 1930, is de atmosfeer van romantische schoonheid even doordringend aanwezig als in „Een zwerver verliefd". Het zijn dezelfde motieven, het is dezelfde stijl. Bekoorlijke figuren

met een evenwichtig en verfijnd gemoedsleven vol dromen van liefde en geluk, bewegen zich in kleurrijke landschappen uit vroeger eeuw en onder zuidelijker zon. De maatschappelijke verhoudingen, zo dwingend voor de gewone mens die eten moet om te leven en arbeid verrichten om te kunnen eten, hebben hun tyrannieke macht verloren: déze nobele gestalten zijn vrij om de inspraak van hun hart te volgen en zich geheel te ontwikkelen volgens eigen aard. De botsingen tussen hen komen uitsluitend voort uit hartstochtelijke gevoelens, nimmer uit zelfzuchtige belangen, en wie tegronde gaat, sterft een zinrijke, bijna symbolische dood. Decoratief als fresco's zijn deze vertellingen, met weinige maar fraaie figuren, in gestileerde costuums en tegen gestileerde achtergronden: en toch, ondanks al dit decoratieve en gestileerde, levens-echt voor ieder die nog een ander leven erkent dan wat zich luid en leeg afspeelt in de tastbare realiteit. Van Schendels taalstijl is daarmee in overeenstemming: zangerig en verzorgd, vol klankharmonieën, vol welluidende zinswendingen, vol bevallige beeldspraak, zó zelfs dat men menig verhaal een prozagedicht mag noemen. De liefde, als een geheimzinnige ondoorgrondelijke genade; de trouw als een bewonderenswaardige kracht der ziel; de opoffering als de hoogste verwezenlijking van eigen bijna-heilige menselijkheid; en de malancholie als de milde wijsheid van het argeloos peinzende hart: ze vervullen al deze verhalen, ze maken ze glanzend als een melodie van Mozart. Maar het tragische is ver, zegt de criticus. Ja, tenzij men mocht menen dat de kunstenaar deze idyllen der verbeelding juist schiep, omdat de tragiek der werkelijkheid hem *zo nabij* was.

De tweede periode in Van Schendels schrijverschap heeft behalve een reeks meesterlijke romans, niet minder dan een paar honderd korte vertellings voortgebracht, uiterst gevarieerd van inhoud, van vormgeving, van kunstwaarde ook. Het is of de bijna zestigjarige zijn verdere levenstijd te kort wist om alles te zeggen wat in hem was, en zich nu beperkt heeft tot de hoofdzaken. Want in wezen blijkt er geen verschil tussen zijn romans en zijn verhalen: in beide stelde hij de droom ten achter bij de realiteit, de middeleeuwen bij de negentiende eeuw, het Zuiden bij Nederland, en de onmaatschappelijke vrijheid bij een straffe gebondenheid aan taak en plicht. Maar wat er bleef, was de verbeelding die in ieder gegeven haar inspiratie zag; wat er bleef, was de wijze glimlach die ook de gewoonste dingen belangrijk vond en de wonderlijkste nog waarschijnlijk. Want dat Van Schendel na zijn prachtige bundel „Herin-

neringen van een dommen jongen" ertoe overging de twee boeken „Avonturiers" en „De zomerreis" te publiceren, vol zamenvattingen uit een veelzijdige lectuur en met reisbrieven en plaatsbeschrijvingen zoals hij er vroeger reeds had bijeengebracht in „Oude Italiaanse steden" en „Verdichtsel van zomerdagen," is uiterst karakteristiek voor zijn houding van aanvaarding-zonder-onderscheid. Zelfs al stelt veel hiervan de verwachtingen teleur doordat de artistieke verbeelding te zeer bezwaard blijft met feitelijke kennis en zintuiglijke waarnemingen: toch zou niemand die Van Schendel bewondert, dit willen missen; het geeft ons immers in volle directheid zicht op een kant van zijn wezen die anders zelden aan den dag treedt en die toch in zijn persoon van bijzondere betekenis moet zijn geweest: de genietende toerist, de weetgierige lezer. Na deze twee boeken die beschouwd mogen worden als superieure journalistiek, zoals ook Louis Couperus die vermocht te schrijven, is de eigenlijke kunstenaar weer volledig aanwezig in de vier bundels: „Nachtgedaanten," „Anders en eender," „De fat, de nimf en de nuf" en „De wedergeboorte van bedelman": al werden merkwaardig genoeg juist déze vertellingen geschreven voor een krant.*

„Nachtgedaanten," „Anders en eender": geen passender titels zijn denkbaar voor al dit werk, dat, grotendeels in de droomrijke stilten van de nacht ontstaan, niet enkel de eendere kunstenaar in steeds andere vormen openbaart, maar vooral het eendere leven-zelf toont in steeds andere gestalten en andere verhoudingen. Met het ouder worden heeft Van Schendel veel van zijn jonge illusies [illegible], en de jaren tussen 1933 en 1940 zijn waarlijk niet geschikt geweest om de overgeblevene te ontzien. Maar zijn ontgoocheling was zonder bitterheid, zijn verwondering overtrof zijn kritiek: er is een oerkracht van vertrouwen in geheel zijn werk. Nog is de liefde een ontroerend wonder, zowel in staat tot een levenslange glimlach van verwachting, als tot een zelfverloochening die anderen zinloos moet lijken, in staat zelfs tot bovenaardse daden. Maar niet minder geheimzinnig is het feit van de roeping die iemands gehele karakter beheerst en hem zijn eenvoudige levensweg doet gaan zonder op- of omzien, recht naar zijn eigen eenvoudige doel. Niet minder geheimzinnig is de trouw die standhoudt zonder weifeling, zonder berekening, en die zonder beloning rijk genoeg is in zichzelf. Niet minder geheimzinnig tenslotte het verlangen, dat maar één

---

* Het Vaderland (Den Haag), tussen September 1934 en Maart 1939, om de veertien dagen

ding begerend, jaar na jaar, het wonder der vervulling eindelijk voor éen kostbaar uur bereikt.

Maar is de haat soms een geringer mysterie dan de liefde, de hebzucht minder vreemd dan de milddadigheid, de domheid wel begrijpelijker dan het begrip, de boosaardigheid minder menselijk dan de deugd? Van Schendel meende van niet: en temidden van de verhalen die nog een heugenis hebben van de vroegere idylle eist nu de tragiek z'n plaats, hoezeer verhuld in de sluiers der schone verbeelding. Aristocraat die hij was, beschreef Van Schendel met licht-weemoedige ironie de ondergang van het zo glorieus begonnen gelijkheidsideaal; maar ditzelfde aristocratische normgevoel bracht hem ertoe, de fascistische roofstaten te typeren als de onbeschaafde en onbeschaamde zonen uit het gezin der mensheid. Diepe problemen, eeuwenlang bepeinsd door de grootste denkers aller landen, worden in deze verhalen spelenderwijs besproken: het ene behandelt zin en werking der gerechtigheid: of nog wel oordelen kan wie de oorzaken kent, en wàt de sameleving zou lijden zo de straf verdween; het andere duidt op de onbereikbaarheid van wesenlijke mensenkennis, van zelfkennis bovenal; een derde beschrijft de onontkoombare veranderingen die de tijd met zich brengt en die zo strijdig zijn met onze overtuiging van steeds dezelfde persoonlijkheid te blijven; en vele vertellingen houden zich bezig met de zin des levens zelf, soms in vragende vorm, een enkele maal allegorisch, of speels van humor, of onvergetelijk van tragische ernst. En al deze menselijke karaktereigenschappen en eeuwige problemen werden belichaamd in een bonte stoet van figuren: mannen en vrouwen, grijsaards en kinderen; in minster en bedelaar, markiezin en dienstbode, stedeling en plattelander, zanger en zeerover, khalief en koopman, door Van Schendel samengebracht in de meest verscheiden situaties, vreemd en gewoon, alledaags en sprookjesachtig, al naar zijn verbeelding begeerde.

Het woord „verbeelding," reeds herhaaldelijk genoemd, dient in dit verband zo letterlijk mogelijk te worden verstaan. Het gaat hier niet om een vlotte fantasie die onwaarschijnlijkheden en onwaarheden weet te vertellen; niet om het curieuze vermogen de dingen anders te doen zien dan ze zijn, of zelfs geheel andere dingen te doen zien dan er zijn. Verbeelding betekent ten aanzien van Arthur Van Schendel dat zijn geest de indrukken van wat hij beleefde of las, van nature niet samenvatte in abstracte begrippen of logische conclusies, maar herschiep tot béelden. Zoals de ontroeringen bij een

dichter „vanzelf” overgaan in ritmische klanken en bij een musicus in melodieën, zo werden waarnemingen, stemmingen, herinneringen en verlangens by Van Schendel tot beeld: hij zág ze. Geheel een wereld van wonderlijke gestalten, met hun eigen wetten en hun eigen verhoudingen, vulde zijn hart en vult eveneens de paar honderd verhalen die hij schreef. En indien dit leven van zijn verbeeldingen, hoe vreemdsoortig en typisch-Van-Schendeliaans het mag zijn, toch in verrassende mate lijkt op het leven der werkelijkheid, dan komt dit niet doordat het daarvan de copie vormt, maar wel doordat beide, verbeelding en werkelijkheid, beheerst worden door gelijke scheppende krachten. Zoals de gebeurtenissen in het leven komen en gaan, nu eens vermakelijk maar vaker bedroevend, soms leerzaam en soms naar menselijk inzicht zinloos van toevalligheid, zo gaan en komen de verhalen van Arthur van Schendel. Ze zijn zonder voorkeur, als het leven zelf. Want ofschoon men er zelden één aantreft zonder levenswijsheid en zelfs vele met een duidelijke moraal, is deze op een zo eigenaardige wijze met de vertelling verbonden, dat iedere moraliserende trek er aan ontbreekt. Bij andere schrijvers is de moraal meestal de conclusie, al dan niet nadrukkelijk geformuleerd: een heilzame diepzinnigheid, een bruikbare algemene les, uit het bijzondere geval getrokken ten bate van de lezer. Het is de buiging waarmee die kunst zich tenslotte schikt onder de heerschappij der zedelijkheid, en aldus door zich hàar dienares te betuigen, nog net het verwijt voorkomt van wel bekoorlijk te zijn maar onernstig en onnut. Bij Van Schendel liggen de verhoudingen juist andersom: bij hem is de moraal geen gevolg van de vertelling, maar de vertelling veeleer een gevolg van de moraal. Deze staat dan ook zelden aan het einde, herhaaldelijk aan het begin: een aanloop vormend, een weloverwogen verklaring vooraf, waarin de schrijver zichzelf en ons er rekenschap van geeft, wáarom juist dit gegeven hem zo heeft getroffen dat hij de lust niet kon weerstaan het opnieuw te vertellen. Geen conclusie is deze moraal dus, maar een punt van uitgang, zoals ook allerlei ándere dan morele zaken hem tot punt van uitgang hebben gediend: een wetenswaardigheid, een opmerkelijke naam, een jeugdherinnering. Want het enige doel was: vertellen. En indien men geen vrede heeft met dit vertellen-om-tevertellen, indien men een ernstiger reden voor Van Schendels vertellen verlangt dan dat hij het niet laten kon, dan zal men enkel kunnen zeggen: hij schreef uit verwondering, uit een dagelijks hernieuwde, zielsdiepe verwondering om duizenden dingen die zo

schoon zijn en zo wreed, zo liefelijk en zo kortstondig, zo eenvoudig en zo onbegrepen. Hij had niet de bedoeling om ons te doen lachen of treuren, niet om ons beter te maken of knapper of wijzer — ja, wijzer misschien wel, al was iedere opsettelijkheid hem vreemd: want is er wijsheid denkbaar diepzinniger dan deze verwondering over al wat de mense deden en doen, over wat ze droomden en schiepen en vernielden over hun driften en zonden en visioenen en angsten, over hun liefde, hun smart, hun domheid, hun geluk, en vooral over het ondoorgrondelijke mysterie van hun bestaan?

Het leven zelf, in zijn wonderlijke dubbelzijdigheid van hart en wereld, altijd eender en altijd anders, heeft aan Van Schendel zo goed als aan zijn genialer meesters Homerus en Herodotus, Boccaccio en Shakespeare, de wisselgrage gebeurtenissen voorgespeeld, die het voorbeeld vormden van zijn verbeeldingen. Als alle grote vertellers der wereldlitteratuur heeft hij in fantasie of herinnering of in de nog diepere naamloze gebieden van zijn wezen, oogloos dingen zien geschieden, duidelijker dan wat anderen met ogen zien. En al wat hij wilde, al wat hij levenslang deed, was enkel: dáarvan te getuigen in de welluidende woorden en natuurlijk-ritmische zinnen, die hoorbaar tegelijk met het zichtbare in hem oprezen, als waren klank en beeld één.

Aldus ontstond een prozakunst, zo persoonlijk dat er geen navolging denkbaar is, en tegelijk zo algemeen-menselijk dat men nauwelijks kan begrijpen waarom niet iedereen zo schrijft. Een kunst, open voor de eenvoudigsten van geest, maar die ook voor die meest ontwikkelden vervuld blijft van een eigen geheim.

---

# Die Negentiende Kongres Van Die Internasionale P.E.N.-Klub

### 2-6 JUNIE 1947

Verslag deur die Suid-Afrikaanse Verteenwoordigers:
DORA en LEWIS SOWDEN

Toe die eerste na-oorlogse P.E.N.-kongres in 1946 in Stockholm gehou is, was die algemene klagte dat te min tyd afgestaan is aan die bespreking van beskrywingspunte en algemene P.E.N.-aangeleenthede. Derhalwe was dit besonder bevredigend dat in Zurich oggend- en namiddagsittings gehou is en dat die afgevaardigdes vir 'n hele week lank, van 9-6 hoofsaaklik besig was met kongresbesprekings. En tog, na mate die verrigtinge gevorder het, het die gevoel en die klagte al sterker geword, dat 'n besonder sterk politieke kleur aan die besprekings kleef, en dat te veel punte met 'n politieke agtergrond aan die kongres voorgelê is vir bespreking.

Met die huidige Europese toestande was soiets egter onvermydelik. Die gees van die na-oorlogse Europa is swaar belaai met politiek. Ons kon dit reeds in Stockholm aanvoel, en hier in Zurich het dit nog duideliker op die voorgrond getree. Die Bestuur het sy bes gedoen om die besprekings by die politiek verby te stuur, maar dit was 'n onbegonne taak.

Die toestande in Europa maak 'n kalme bespreking van onderwerpe soos „demokrasie," „vrye uiting van die gedagte," „uitruiling van inligting" heeltemal onmoontlik. Dit is alles dinge wat 'n politieke kleur het; in die een land beteken dit heeltemal iets anders as in 'n buurland; sulke vraagstukke word deur die verskillende volke op verskillende maniere benader. Daarby moes die kongres nog 'n belangrike oordeel fel oor die Duitse P.E.N. Daardeur het dit vierkantig in die politiek beland met al sy oorwegings en gevoelens, en om te wou voorgee dat dit nie so is nie, sou niks gebaat het nie.

In die omstandighede het die ampsdraers van die kongres hulle besonder goed gekwyt van 'n moeilike taak. Met taktvolle optrede is die verrigtinge beheer, en deurgaans is sterk daarop aangedring dat die sprekers so objektief moontlik, met inagneming van die P.E.N.-beginsels, moes bly, en sodoende is daarin geslaag om die politieke oorwegings in die besprekings in te perk.

Dit word egter algemeen besef dat sulke politieke oorwegings 'n moeilik hanteerbare vraagstuk gaan oplewer by al die toekomstige kongresse. Daar is 'n mening dat politieke gevoelens en die denkwyse wat dit teweegbring strenger geweer moet word en dat op die volgende kongres (New York, 1948) sal blyk in hoeverre dit bereik kan word en met watter uitwerking.

Onder die lande wat op die kongres verteenwoordig was, is Oostenryk, België, Tjeggo-Slowakye, Denemarke, Engeland, Frankryk, Holland, Hongarye, Indië, Italië, die Libanon, Noorweë, Swede, die Verenigde State, die Unie van Suid-Afrika, Skotland, Sjina, Chile, Noord-Ierland, Eire, Switserland en Palestina. Duitse, Oostenrykse en Hongaarse emigrante-groepe in Londen is ook verteenwoordig asook die Joodse (Yiddish) P.E.N. van New York. Daar was tussen 200 en 300 afgevaardigdes en lede aanwesig, onder wie Thomas Mann en Elmer Rice (V.S.A.), Desmond MacCarthy, Storm Jameson, Phyllis Bentley, Lord Samuel, Louis Golding, Eric Linklater, Naomi Mitchison, Alec Waugh, Stephen Spender, Hermon Ould, Denis Saurat, Douglas Young, Wynn Griffith (Engeland en Skotland), Robert Neumann (Oostenrykers), Vercors en Jean Schlumberger (Frankryk), Alfred Kerr (Duitse emigrante), J. C. Bloem, S. Leiker en Top Naeff (Holland), S. I. Hsiung (Sjina), Ignazio Silone (Italië), Prins Wilhelm (Swede), Richard Duperrieux en Pierre Bourgeois (België) en Arnulf Overland (Noorweë). Drie skrywers uit Duitsland wat uitgenooi is om geraadpleeg te word, was ook daar. Die afgevaardigdes uit die Unie was Lewis Sowden en Dora Sowden namens die Suid-Afrikaanse P.E.N.-Klub en die Afrikaanse Skrywerskring. Lewis Sowden het Suid-Afrika ook in die Internasionale Uitvoerende Komitee verteenwoordig.

Die kongres is op die oggend van 3 Junie amptelik geopen toe die President van Switserland gepraat het en Thomas Mann 'n rede oor Nietsche gehou het. Die kongressaal van Zurich, in 'n gebou met uitsig oor die meer, was by hierdie geleentheid stampvol. Op die eerste sitting is bekendgemaak dat Maurice Maeterlinck die

presidentskap van die Internasionale P.E.N. aanvaar het. Later is Denis Saurat tot onder-president verkies.

Die belangrikste onderwerp wat op die kongres bespreek was, is die her-toelating van die Duitse P.E.N. Hierdie saak het die hele Woensdag in beslag geneem. Dit is deur Thomas Mann voorgestaan, gesteun deur Duitse emigrant-skrywers uit Londen. Daar is aanvanklik voorgestel dat die Duitse P.E.N. weer opgerig en dat 'n beheer-kommissie gestig moes word om die verlede van elke Duitse skrywer wat om toelating vra, sorgvuldig ná te gaan. Die voorstel is uiteindelik in twee mosies verdeel: een om die her-toelating van die Duitse P.E.N. en 'n tweede oor die aanstelling van die komitee. Die saak is feitlik onmiddellik tot stemming gebring en die eerste mosie is aangeneem met negentien stemme teen twee en agt onthoudings. Suid-Afrika het buite stemming gebly. Lewis Sowden het sy rede vir hierdie onthouding aangegee, nl. dat hy meen dat die kongres nie oor genoeg inligting beskik nie.

By die namiddagsitting het twee van die Duitse „raadgewers," Erich Kastner en Ernst Wiechert, op versoek die kongres toegespreek. Hulle het 'n goeie indruk gemaak en met die oog op wat hulle gesê het, het ons tot die gevolgtrekking geraak dat die beslissing om die Duitse P.E.N. weer tot die P.E.N. toe te laat, reg was. Ons wil egter daarop wys dat die afgevaardigdes van lande wat beset was, hulle ernstige besorgdheid en vrees hieroor uitgespreek en hulle wantroue teenoor skrywers in Duitsland duidelik aan die dag gelê het. Dit het nog helderder geblyk toe die kongres 'n beheer-komitee moes kies. Afgevaardigdes van die besette lande het daarop aangedring dat hulle 'n permanente meerderheid in hierdie komitee moes hê. Uiteindelik is 'n vergelyk getref en is 'n komitee van ses gekies met die volgende lede: Frankryk, België en Holland 1, Pole en Tjeggo-Slowakye 1, Skandinawië 1, Duitse skrywers in Duitsland 1, Duitse skrywers in Londen 1 en die Internasionale Sekretaris. Dit is aangeneem.

Die Londense P.E.N. het 'n mosie voorgelê waarin aangedring is dat in die toekoms meer tyd aan die bespreking van die letterkunde van verskillende lande gewy moet word. Hierdie mosie is reeds vantevore bespreek op 'n vergadering van die Londense P.E.N. waarop die Suid-Afrikaanse afgevaardigdes as gaste aanwesig was. Op hierdie byeenkoms het Lewis Sowden aangevoer dat die letterkunde van die kleiner lande groter aandag moet geniet. Hy het in besonder van Suid-Afrika melding gemaak en het verklaar dat

verteenwoordigers van die kleiner lande die mening toegedaan is dat die kongres meer aandag behoort te skenk aan hulle letterkunde.

By gebrek aan tyd is geen bespreking oor hierdie saak op die kongres gevoer nie. Maar by die voorlegging van hulle mosie het die Londense afgevaardigdes aan die hand gedoen dat dit op toekomstige kongresvergaderings moet gebeur dat die letterkunde van die gasheerland en dié van een ander land, bespreek word. Dit is as aanbeveling aan die Uitvoerende Komitee aanvaar. (Ons wil nou aan die hand doen dat Suid-Afrika — die P.E.N.-Sentrum en/of die Afrikaanse Skrywerskring — miskien hiervan gebruik moet maak in New York in 1948, in Rome in 1949 of in Kopenhagen in 1950. Die saak word sorgvuldig in die oog gehou deur die verteenwoordiger vir Suid-Afrika.

Die kongres het eenparig besluit om UNESCO op alle moontlike maniere te steun.

Namens die twee Joodse (Yiddish) afgevaardigdes wat nòg Engels nòg Frans gepraat het, het Dora Sowden 'n verklaring in Engels voorgelees waarin die Yiddish P.E.N. van New York die haglike posisie van Joodse skrywers vandag beskryf.

Daar bly nog een mosie oor waarvan melding gemaak moet word. Dit was afkomstig van die Palestynse afgevaardigdes en daarin word die kongres feitlik gevra om hom ten gunste van die oprigting van 'n Joodse volkstuiste uit te spreek. Ons en ander afgevaardigdes en lede het gevoel dat dit nie 'n saak is wat aan die kongres voorgelê moes word nie. Dit is skerp aangeval deur die afgevaardigde uit die Libanon, wat 'n teen-mosie voorgestel het. Op hierdie stadium het Elmer Rice (V.S.A.) voorgestel dat albei voorstelle „ter tafel gelê word," dit wil sê, dat die bespreking in werklikheid stopgesit en vir 'n onbepaalde tyd uitgestel word. Elmer Rice se voorstel is deur die meerderheid aanvaar.

# *Poësie*

## T. J. Haarhof

*Aristophanes oor die Politici*

(Uit: *Die Paddas*)

Dis nou 'n man van goeie verstand,
Die man wat die wêreld deurgereis het!
Hy hou hom net aan die winnende kant,
Hy't verander soos sy fortuin geëis het!
Hy staan nie soos 'n geskilderde prent nie,
Altyd dieselfde, onrekbaar, styf;
Hy aarsel nie sy gewete te wend nie
Na die kant waarheen sy voordeel dryf.
Hy's soos party politici —
Wind en weer die sleep hom mee.

---

*Dionysus moet roei* (Uit: *Die Paddas* van Aristophanes).

(Dionysus word verplig om te roei op die maat wat deur die paddas aangegee word. Die paddas van Griekeland maak 'n ander geluid as ons s'n. Hulle lied word hier deur Aristophanes nageboots. Dit is asof die here van die koor *bre-ke-ke-keks* sing, terwyl die dames met 'n sagter *ko-aks, ko-aks* inval.)

*Koor van Paddas*:

Bre-ke-ke-keks, ko-aks, ko-aks,
Bre-ke-ke-keks, ko-aks, ko-aks,
Kind van fontein en meer
Hef die lied wat ons weleer
Luid gesing het in die vleie toe ons Dionysus eer,
(Dis die lied; ko-aks, ko-aks)
Toe die volk die ou gebruike
Hou, daar by die Fees van kruike
Toe hul slinger van die wyn.
Laat ons nou 'n helder lied
Hef en met die note rein
Van die fluit welluidend meesing, laat ons, kinders van die meer.
Bre-ke-ke-keks, ko-aks, ko-aks.

*Dion*: Ko-aks, ko-aks, maar ek kry seer,
My agterwêreld word te teer.

*Paddas*: (steeds vinniger): Bre-ke-ke-keks, ko-aks, ko-aks.

*Dion*: Maar julle's die laaste wat sal keer.

*Paddas*: Bre-ke-ke-keks, ko-aks, ko-aks.

*Dion*: Mag jul verstik met jul ko-aks,
Alewig bly dit maar: ko-aks.

*Paddas*: Maar verstaan jy nie
Dat ons liefiings is
Van die Muse en horingvoet Pan wat speel
So jolig-fyn
Op sy herdersfluit?
Dat ons nooit Apollo, die sang-god, verveel?
Want die riet van sy lier
Wat die Muse vereer
Is die riet wat die grond van die vleie versier.
Bre-ke-ke-keks, ko-aks, ko-aks.

*Dion*: O liedere-liewende geslag
Nou moet jul tog 'n bietjie wag.

*Paddas*: Nee, des te meer en des te luider
Moet ons lied gesing word nou,
Sing, indien ons ooit te vore
Op 'n sonlig-dag, met die hemel blou,
Vrolik spartelend kan spring,
Deur die kafferskuil en biesiesgoed,
En 'n duisend-duikies-lied kan sing.
Of anders, vlugtend vir die reën
Ver in die dieptes ons koor se lied
Bly kon aanhef, terwyl die poel
Met waterbelletjies borrel en sied.

*Dion*: Bre-ke-ke-keks, ko-aks, ko-aks
Jul slagwoord het ek nou gesteel!

*Paddas*: Dis vreeslik, nee, dis te veel!

*Dion*: Nog vreesliker as ek sou roei
Tot ek bars, my vriende, foei!

# S. J. du Toit

*Die Lampe staan stil*

Die lampe staan stil, langs die asfaltpad
Wat na die skemerende verte peil,
En bind met skakels van blink myl aan myl
Ou oorde in die bloue ruim gevat,

Wit stede in ver wêrelddele wat
Oprys uit pleine en in gloor veryl,
Of sien op seë waar stil skepe seil
Na awendlande met juweleskat.

Ek kan nie toef nie, voor my is die nag,
Nie sterf nie soos 'n boom in as geplant:
Die Maangebergte lok, Nyl-wonder wag.
Ek trek deur Sin en Sur, langs Skelfsee-rand,
En hoor die klink van kemelklokke sag,
Uit op die maanlig-pad na Samarkand.

*So vele Voete*

So vele voete wat die aard' betree
Van woelende miljoene sien ek gaan;
Hul drink die dag en voel die strieme slaan
Van stof- en sterflikheid op al hul weë.

Hul laat hul spoor in wêreld-weedom staan
Tot verre lande en kuste van die see,
Maar erf uit hemel, aarde en oseaan
'n Skat, in daad gebind, in woord geklee.

En vir die haweloos lydende geslagte,
Hul kinders, laat hul na in boek en band,
In verf en steen, die troos van hul Gedagte,
'n Hemelsvuur wat deur die duister brand
En straal oor vaal van dag en kil van nagte
„'n Lig wat nimmer was op see of land."

*In Kanaan groei wit Lelies*

In Kanaan groei wit lelies op die veld
En geur in Saron dagdeur rose rond;
Daar gons geel bye swermend oor die bont
Blom-aarde, soos gewyde Skrif vermeld.

Onnoembaar golf goudskadu's en versmelt
Oor koringlande, en pers teen die fond
Van vy- en eikelommer bo die grond
Hang swaar die druiwetrosse ongeteld.

En nagdeur droom ek van ou kaarte wat
Kleur-straal juwelig uit 'n ou, ou boek,
Stad en woestyn, dog hunk'rend weet ek dat
Reeds lank vervloë waan soos op 'n doek
Begeerte skilder en in verwe vat:
Ek sien onaards die aarde wat ek soek.

*Oud staan oor Moab*

Oud staan oor Moab Nebo's kruin gekerf,
Waarlangs die vloed van tye eindloos speel,
Soos strome, lewend, wat deur Arnon woel
En in die dood van Soutsee-waters sterf.

Daar sing die wadis as reënbuie swerf
Oor Ammon, en Abarims top verkoel,
Die vroeg en spade, wat rotslaagtes swoel
Met groei van gras en bloei van blomme verf.

Maar netelheide en soutgroewe word
Kir-horeset en Ar as oorlogsvuur
Brand, en die vaste stede dalwaarts stort,
As vir hul redding Mesa, swaardomgord,
Sy eersgeboorne offer op die muur.

*In Edom rank Blou Berge*

In Edom rank blou berge oor die land,
Groot Seïr, purp'rend, blom die dae deur,
En vang die wind met fyn, skerp wierookgeur
Wat waai oor Dedan van ryk Skeba's strand.

Daar breek grys klowe deur die steenrotswand
En trug na eng olyfvalleie beur;
Daar nestel Sela in rotsspleet en skeur,
Met rondom, ros, bergkamme uitgetand.

Bang is die „diepe plaatse" snags wanneer
Groot Kamos dond'rend oor die heuwels brom,
Maar banger, donkerder, as vuur verteer
Stad en landpale, en verwoesting kom
Op uit die Soutdal, en van Theman weer
Tot aan die Skelfsee berg en kloof verstom.



# Elizabeth C. M. du Toit

## *Die Toringtrap*

Hoe hoog bo my is U, o ring
van goue lig! Te langsaam stap
ek hoër in die duist're kring
van hierdie aardse wenteltrap . .

Beangs trag ek om aan die wand
se glibberige rots te hou —
net stof vergaar ek in my hand
wat oor die muur se ruheid klou.

Steeds gly in slyk my voet; ek val
benoud na onder — maar probeer
van vooraf dan te klim. Ek moet
my oë na die lig toe keer,

nie afkyk na die donker wat
oor die spiraal benede strek:
na boontoe word die kronkelpad
al sterker met die lig bedek.

U lig net kan my oor die trap
se somber kronkelpad laat tree.
Onseker neem ek elke stap —
o Heer, méér lig moet U my gee!

*Gebeel-Portret*

Die maanverbleekte kleur
van die seestrand, die sout geur
van seewier in rotskolke,
is soos die weemoed in my lewe.

Die sterre en die maan
wat wit en stralend staan
tussen diep-pers wolke,
is al die vrae in my lewe.

Die branders van die see
wat blink teen rotse vee
met 'n roep wat styg en kwyn,
is stryd en soeking in my lewe.

Die veraf oseaan
wat onder maanlig staan
Langs die horison se lyn,
is die berusting in my lewe.

Die geheel waarin die maan,
sterre, nag en oseaan
as onderdele maar bestaan,
is — U Algees in my lewe.

*Legende.*

*Villanelle*

In biesies onder skemering
het ek die lelies afgebreek . . .
Die waterstroom het sag gesing.

In die woud se skadukring
het jy jou spelende versteek . . .
die wind het my jou roep gebring.

Die lelies buig in rooskleur-ring
om kelke in die stroom te week.
Die waterstroom het diep gesing.

Hul skoonheid het jou beeld verdring;
jy was in towerwoud versteek.
Die wind het nie jou roep gebring.

Ek kon jou nooit weer vind nie. Bring
die woud jou aan my weer? Nog breek
in biesies onder skemering
die waterstroom wat saggies sing . . .

### *Waardes*

Dit is die ware lewe: net
die bors-lang gras wat vaalgroen waai;
die heining wat 'n houtpaal het;

die plaas se wye veld waaroor
die blomme na die son toe draai,
die spruit wat hom in vlei verloor,

die lewe naby aan die aarde,
die gees wat in die gaan en kom
van die seisoene vind sy waarde;

die eenvoud wat verkry word uit
die oue bodem, waar die blom
hom rustig oopvou, stil weer sluit.

### *Die Sonneblom*

Die duister tyd val weer hier oor
my aarde, waarin ek die leiding
van U, o Son, verloor.

En weer verlang ek na U seën,
o sielslig, na U goue vloed
wat groeikrag my verleen . . .

Ek droom maar tussen skaduwees
van U blink openbaring, wat
herlewing skenk my gees.

Straal weer oor my gelaat, o Heer,
wat draai in sirkel van U gang,
met oog net op U lig gekeer!

### *Die Woud*

Blink glip gebroke maanligkolle
deur die hoë kruine van die woud.
Oor die stamme styg die nagmis koud
uit grond bedek met dennebolle.

Die wind stort deur die nag in dolle
maalstroom; swart voëls snel benoud
die takke deur; mostoue oud
krul silwer in die maanligkolle.

My oë lag, my hare bewe
soos gouddraad in die skemerkolke
wat nagwind uithol uit die bome.

Dan vorm in die mis my drome,
vervlugtend soos die nektarwolke
wat sypel uit die plantelewe.

*Herinnering*

Lang, lang gelede was ons jonk en bly;
het aan mekaar ons liefde toe bely.
In jou was heel my lewe saamgevat.
Toe het ek nie die wet geken nie dat,
in hul geheime kringloop ons verby,
die vorme van die aarde almal gly . . .

Nou weet ek: uit 'n mensewese gaan
die léwe soms, en tog bly dit bestaan
as dooie skulp in wêrelds oseaan.



# W. S. van Heerden

*Uit die „Kliniese Kronieke."*

*Droom en Denke*

Koue reent bevlaag die poolnag van die siel;
ysvlaktes eindeloos, wat wit wampiere baar;
gedagtes is 'n sirkelende wiel.

Bose geeste ratel, hier in die jongste eeu,
nog aan die deur; en ek, reeds 30 jaar
los van die nawelstring, moet na my moeder skreeu.

Wurgend in die egalige grys verdriet—
toe belig goue wesper-kerse die mis,
en niks was ooit verniet.

Dun pluime rook is linte violet
tot in die hoë sterre-duisternis.
Niemand is alleen nie of belet

aan tafel. Maar vier ase word getroef
deur twee van klawers — Ja,
jou ier-groen oë was bedroef.

Teeblare; lyne op die regterhand—
helderte van alle logika
kon jou nie binnebring tot hierdie land.

Maar na die tweede dag is nêrens seer,
die veertiende verdieping is vergeet,
die fles parys-parfume geur nie meer.

Die hart is gladnie seer, is heel, onaangetas—
dan word die wysheid wakker in jou woorde en jy weet
die hart is uitgebrand, is koud, is as.

Hy wat wil lewe moet die smart aanvaar
as helder teken dat hy daagliks eet
voor God en in sy oë staar.

Wie droom, wees vir die pyn gereed:
Getsemane of die hawaaiese ghitaar.
Want liefde was nog altyd sinoniem met leed.

### *Middernag*

Ons met die dooie dinge tussen ons,
skeiding volkome,
alles uitgespreek en afgedaan,
stadig-stappend onder die yl winterbome
en die koue maan.

### *Spanning*

Is baie moeg my lief: die wag
het my vermoei.
My lippe proe die naam wat ek wil skreeu.
Weinig sal my afweeg oor die rand

van die wit skrik wat om my slape vlaag
soos sidderende sneeu.
As die horlosie luider tik of sou vertraag,
sal hul my met 'n yster boei
of uitlei soos 'n klein kind aan die hand.
Is baie moeg: die wag
het my vermoei—
my liefste kom jy nie na my vannag?

*Invokasie*

Is sy, versonke, hare losgelaat,
in skemering van eie droom, alléén?
Vervloek is hulle met my swartste haat
aan wie sy haar wit liggaam nog sal leen!

Mag sonde haar bevrug met die rooi saad
van skuld, en sy haar liefdes een vir een;
besmetting wreek op haar 'n snel verraad,
en, trae skande, laat haar nagte ween.

O hart, juis sy was die een suiwer daad:
Gààn, silwer spreuk, hou alle onheil teen,
laat niks haar skend, laat niemand haar ooit skaad,
gelei haar verder, neem haar veilig heen.

*Keerpunt*

En nou was hy deurtrek met glanse van
verborge dinge. Vergesigte het
hom snags gewek. Leed kon hy nie verban
of donker drome afweer uit sy bed.

'n Winter-more kort voor dagbreek was
die geel maan in die wester-hemel laag;
die lyf, nie meer 'n lied nie maar 'n las,
het swaar gedagtes oor die dood gewaag.

Die land van dakke het so vreemd gelyk,
'n enkel neon-lig het nog gebrand;
lank het hy in die koue staan en kyk,
hoog op die nag se wankelende rand.

*Laat-winter*

Vaal vorms deur die more-mistigheid;
kaal takke met groot mossie-neste in;
die aarde lyk verkluim en onbereid
om aan sy lang prosesse te begin.
Maar smiddags word die dae wyd en hoog,
die blou sipresse is onaangeraak,
en daagliks meet ek nou die hoër boog
wat die wit son bo hierdie landskap maak.



# Sheila Cussons

*Vraag*

Kan ander diere ook ons skoonheid sien:
die panter voor hy spring nog huiwer voor
'n bleek en tere huid, 'n weke mond—
of gaan slegs ons in blinde smart te loor
die panter skoon soos God nog in die hart?

*Die Doek van Veronica*

Hy skei die duister van die lig en noem
die donker nag, die ligte ruimte dag
en plaas Sy ligte bo die siel se skag
maar onder sterre heers die ongeskape doem.
Uit tonnels van gestorwe krygers kom
die gewyde maagd en waai 'n dunne serp
na engele wat om die sonspil swerf,
dan op die weefstuk in haar hand gewaar sy Hom:
die vorm van Sy hoof, Sy dooie staar,
maar agter Hom roep wilde waterweë haar,
onvaste seë, onsekere dag en nag,
en uit die tonnelgrafte lag
vergange krygers ru na Hom.

# Stem Van Die Stad

## SESTIG JAAR SE AFRIKANERLEWE AAN DIE RAND

Deur J. F. W. GROSSKOPF in samewerking met

M. P. OLIVIER BURGERS

DIE PERSONE, 1946:

OOM CHRISTIAAN, die huisbaas, op sy sewentigste verjaardag.

OOM WILHELMUS, boer agter Magaliesberg; ou kommandomaat van Oom Christiaan, wat op dieselfde dag gebore is en hom vandag na baie jare kom besoek het (70 jaar).

„AANTIE MAGGIE," Oom Christiaan se jongste suster (58 jaar).

JACKIE, Maggie se seun, lewendige jong Johannesburgse prokureur (33 jaar)

ALIDA, Oom Christiaan se dogter, maatskaplike werkster in diens van 'n vrouebond (26 jaar).

MANIE, broerseun en grootmaakkind van Oom Wilhelmus (30 jaar).

AANKONDIGER: Tweede Oktober Negentienhonderd-ses-en-veertig.

'n Deur gaan haastig oop. Voetstappe. Dadelik hoor ons, taamlik ver weg, musiek van 'n radio, die gegons van baie stemme en tussendeur opgeruimde gelag. Deur weer toe.

*„Aantie Maggie" en Jackie op.*

OOM CHRISTIAAN, *bietjie onrustig*: En toe, Maggie, my sustertjie. Wat soek jy en Jackie hier by ons twee oues?

AANTIE MAGGIE *val hom eintlik in die rede*: Boet Christiaan! (*Spreek uit*: *Krisjan*). Aren't you ashamed of yourself? Dis jou sewentigste verjaarsdag! Honderd mense het kom gelukwens; en hier sit jy en Oom Wilhelmus — weggekruip — en rook en gesels alleen.

JACKIE, *amper voordat sy moeder kon klaarpraat*: Ja, Uncle Christian (*Engels uitgespreek*). My ma is reg. Jy moet ten minste 'n kelkie kom klink met hulle. (*Klap met sy tong en lippe*): You've done them swell. Champagne, whisky . . .! Oom, hulle sê dis nog die spoggerigste ‚celebration' van Johannesburg se sestigste verjaardag. (*Lag*): Kom kyk darem vir vyf minute na al die mooi vroumense, Uncle!

OOM CHR., *droog*: Jy wil net spog, Jackie, met jou mooi Engelse vroutjie.

MAGGIE: Bly jy stil Jackie! . . . Toe! Boet Christiaan en Oom Wilhelmus, kom julle twee nou ook bietjie tussen al die plesierige mense. Be a good sport.!

*Alida met Manie op.*

ALIDA, *laggerig, gou*: Manie kom help my om Pappa te beskerm! (*Dan sag en bekommerd*): Ag, Aantie Maggie! Jackie! Moenie vir Pappie pla nie. Hy sal sy gaste later kom groet. Onthou: Moeder is juis in hierdie jaar begrawe. Laat hom stil met sy ou vriend, Oom Wilhelmus, sit.

MAGGIE, *effens verleë*: Alida, dit sal jou pa juis goed doen om 'n halfuurtjie tussen sy vrolike gaste te wees, wat hom kom gelukwens het.

OOM CHR.: Toe maar, Magrita . . .

MAGGIE *protesteer laggerig*: Boetie! waarom vandag weer daardie ou boerse naam: Magrita?

MANIE, *gou en rustig*: Mevrou, Magrita is 'n veel mooier naam as Maggie.

MAGGIE *lag half ongelowig, half gevleid.*

OOM CHR.: Manie, jy praat reg. En sustertjie, hoe ouer 'n mens word, hoe meer gly jy terug na die aarde waaruit jy gegroei het.

OOM WILH.: Krisjan! gaan jy gerus met jou suster na die mense. Ek ken hul nie. Ek sal hier wag — met jou lekker sigaar vir geselskap. Vir my is dit nie swaar om alleen te sit nie. Ek is dit gewoond.

OOM CHR.: Nee Wilhelmus!

ALIDA, *vriendelik beslis, asof sy haar hande waai om kinders of kuikens uit te ja*: Toe nou, toe nou! Aantie Maggie! Jackie! Laat staan my pappie. Julle moet my liewers help om die familie se gaste te onthaal en soet te hou. Dit was mos eintlik Aantie Maggie se blink plan. (*Laggend tot Manie*): Kom saam, Manie.

*Al vier gou af. Deur toe. Skielike stilte.*

OOM WILH.: Jy het eer van daardie dogter Alida van jou, Krisjan. (*Sagter*): En ek hoor nou eers Nig Hester is in hierdie jaar oorlede? . . . Ek sit al ag jaar alleen. Ek is bly dat ek self toe my broerskind Manie hier uit Johannesburg na die plaas kon wegrokkel.

OOM CHR.: Ek onthou vir Manie; vier, vyf jaar gelede het hy nogal baie met my jongste seun Gert hier na ons gekom. Gawe kêreltjie! Ek glo hy het toe 'n goeie aanstelling by 'n myn gehad?

OOM WILH.: Manie is vandag my regterhand. Ja; 'n flukse kêrel. Hy is 'n weeskind wat ons grootgemaak het.

OOM CHR.: En jou eie kinders, ou-broer?

OOM WILH.: Die wat lewe? 'n Predikantsvrou met vyf kindertjies; 'n besige dokter in die laeveld; 'n posmeester in die Kolonie. Hulle kon nie vir my sewentigste verjaarsdag na die plaas kom nie. Toe het Manie voorgestel, ek en hy moet na *jou* kom — terwyl ons twee oues op dieselfde dag gebore is.

OOM CHR.: O! dit was Manie se plan?

OOM WILH., *verklarend*: Terwyl ons twee mekaar so lank laas gesien het . . . Dertig jaar.

OOM CHR.: Ja, Wilhelmus, weet jy nog? Bloemfontein, by die Vrouemonument — toe hulle President Steyn begrawe het . . . Jy en ek het albei onthou dat hy en ons op dieselfde dag verjaar. Maar twintig jaar voor ons gebore.

OOM WILH.: Eintlik negentien . . . Weet jy, Krisjan, ek verstom my altyd weer dat jy, hier groot geword in Judasbúrg, so 'n voorbeeld vir ons Afrikaners is.

OOM CHR., *geraak*: Jy moenie vandag sê ,Judasbúrg' nie! Johannesbúrg is die goeie Boerenaam van die stad. Ons moet self ook sorg dat ons eer van hom het.

OOM WILH.: Vertel my tog: Hoe het julle, dáar vroeg, hier uitgekom?

OOM CHR., *peinsend*: Wilhelmus? Eintlik per toeval. Deur teëspoed het Vader uitgeboer, daar in die Camdebo. Met sy laaste geldjies, en met 'n wa en span osse, het hy toe, op geluk, Transvaal-toe getrek. Om *beter* te soek. Ek was die oudste, byna tien jaar oud, toe ons in ses-en-tagtig hier uitgekom het. Dit was ene goudkoors hier!

OOM WILH.: Het jou vader darem goud gekry?

OOM CHR.: Nee man! . . . Hy het rondgekyk. Almal het toe maar in tente of skerms of pondokkies gestaan. En toe sê hy: ,,Hier is huise nodig." Maar die ander het net in die grond rondgedowwel agter *goud*. Toe het hy 'n paar ander arm boertjies gekry om hom te help, en stene gebrand. En die osse het hy geslag en die vleis verkoop — en muile daarvoor gekoop.

Met stenemaak en karweiery het hy redelik floreer. Af en toe het hy vir die mense ook sommer hulle huise of winkeltjie gebou. 'n Boer se hande staan mos altyd reg vir opbouende werk.

OOM WILH.: Maar Krisjan; so word 'n familie darem nie ryk nie.

OOM CHR.: Ek sal dit vir jou sê hoe ons koers gekry het. Ek moes my vader ompraat. Dit was net met die Jameson-Inval. Ek was nog nie heeltemal twintig nie. Ek kon darem taamlik lees en skrywe, ook Engels.

OORGANG. Musiek: „Transvaal is weer in moeilikheid, want goud is daar te veel."

EERSTE TERUGBLIK: *Oom Christiaan* (19 j.); *eers sy Moeder en Vader.*

MOEDER, *bekommerd*: My man, Krisjan behoort nie so rond te loop nie; in hierdie oproerige tyd . . . En wat gaan nou van die spul word? Ons het hier in die Boereland weer kans gekry om voorspoedig vorentoe te boer.

VADER: Ja, ou-vrou! die kans vir werk — en om nuwe dinge te leer.

MOEDER: En nou sê ons Engelse buurvroutjie — ons is anders nogal vriende — aan my: Hulle gaan Paul Kruger uitskop; en die Revorrem-Komitee sal 'n nuwe regering aanstel . . . Moet ons nog 'n keer beginne?

VADER, *om haar en homself moed in te praat*: Vroutjie! Ek dink dis net 'n klomp praters en oproermakers . . . wat reken, in troewel water vang jy die maklikste vis.

MOEDER: Luister. Luister! Daar op die straat roep die koerantverkopers: „Diggers' News! Spesjil! Spesjil!" Wat sal dit wees?

*Harde voetstappe buite. Deur word hard en haastig oopgeruk en toegeslaan.*

CHRISTIAAN, *juigend*: Mammie! Vader! Het julle gehoor? Jemmieson het daar anderkant Krugersdorp, by Doringkop, die witvlag opgesteek!

MOEDER, *aangedaan*: Krisjan! My seun?

VADER, *vinnig*: Wat sê jy, Krisjan?

CHR.: Ja! Vader. Nou het ons Transvalers vir hulle gewys waar Dawid die wortel gegrawe het. En die Vrystaters staan aan Vaalrivier klaar met kanonne om ons te help . . . Nou sal daar rus kom, en die voorspoed vir die land. Vir ons ook.

VADER, *ernstig*: Dit hoop ek. Maar ek is nie so . . .

CHR., *haastig, sterk*: Ja Vader! Ek sien ons koers! Ek het juis weer gesels, lank gesels, met daardie Hollander vir wie Mammie kort-kort so bietjie gesorge het.

VADER, *droog*: Hy kan dan sy eie voorspoed nie bewerk nie.

CHR.: Dis deur teëspoed, en van verdriet. Hy het my veel vertel. Hy is 'n goedgeleerde man; hy sê hy was 'n boumeester in sy land.

MOEDER, *met moederlike glimlaggie*: Hier is hy darem maar 'n sukkelaar, Krisjan.

CHR.: Maar Moeder, hy het dit klaar aan my bewys: Hier sal baie gebou moet word . . . Uit dankbaarheid vir wat Mammie gedoen het aan hom, het hy my al „bouwkundig teekenen" beginne leer, en hoe om al die dele van 'n groot gebou op papier uit te reken — en wat dit sal kos.

VADER: Dit kan ek ook doen, sonder papier.

CHR.: Ek praat van groot geboue, Vader: vier, vyf verdiepings. Al langs Eloffstraat en Kommissarisstraat sal hulle op 'n streep staan — aanmekaar!

VADER *lag*: Jy praat groot, Krisjan.

CHR., *ernstig*: Vader! Ons kan dit nie keer nie; en ons moet saam bou; groot bou! Ek is nog nie mondig nie. (*Pleitend*): Maar sal Vader my bietjie help? Dan brand ons net stene vir ons eie geboue . . . Ek weet al van 'n paar geleerde ambagsmanne wat onder ons sal werk. Toe, Vader! Ons moet uitbrei, groter en groter aanpak.

VADER, *na 'n oomblik*: Goed, my seun. Werk jy nog hard verder aan jou reken en teken. Ek sal jou aanhelp, Krisjan. (*Versigtiger*): Maar nie dadelik met sulke olifante van geboue soos jy van droom nie.

CHR., *vol moed*: Hulle kom ook nog!

## TERUG NA 1946

*Oom Christiaan en Oom Wilhelmus.*

OOM WILH.: En so, Krisjan, het julle saam beginne bou aan Johannesburg — en julle eie welvarendheid . . . Daardie dag het ek as jong burger met die ander gestaan teen Jamieson. En 'n paar dae later het ek, soos jy, by my vader gepleit dat ons die *lande* moet uitbrei . . . vir julle Johannesburgers se kos.

OOM CHR.: Het jou vader hom laat ompraat?

OOM WILH., *met 'n laggie*: Omtrent soos jou vader — versigtig; nie sommer voortvarend nie. Tog het dit ons deurgehelp deur die runderpes-skades; al moes ons daarna met donkies ploeg. (*Ernstig*): Maar toe slaan die Oorlog op ons neer.

OOM CHR.: Die Oorlog! (*Lewendig*): En onthou jy ook hoe jy en ek in die oorlog bekend geword het met mekaar? . . . en vriende? Vir my kon dit gister gewees het.

OOM WILH.: Ek sien dit ook nog so helder: in daardie harde kwaai geveg op die Hoëveld, waar Lord Kitchener ons so byna fyngemaal het.

OORGANG. Musiek: Ongeoefende mannekoor; eers sag: „Kent gij dat volk vol heldenmoed, en toch zoo lang geknecht?" Dan harder: „Het heeft geofferd goed en bloed voor vrijheid en voor recht."

TWEEDE TERUGBLIK: *Generaal, Wilhelmus* (25), *Christiaan* (25).

*In die verte kort-kort die diep geblaf van 'n kanon, en naby die geraas van bomme wat bars; tussendeur af en toe die geknetter van 'n Mauser-sarsie.*

GENERAAL, *met klinkende bevelstem*: Kêrels! Nou plat lê en skuil waar julle kan! Voorlopig moet ons hulle kartetse maar uithou. Maar oppas, burgers! Sodra hulle in troppies naderstoot . . . hoogste visier! en gee hulle dan die lood. Fyn korrel vat! (*Stem verder weg*): Netnou kom ons beurt om te storm.

WILH., *met 'n spottende laggie*: Dis vir jou 'n nuwe manier van verjaarsdag-vier, buurman. Maar vir julle generaal haal ek my hoed af.

CHR.: Hoe weet jy ek verjaar vandag? . . . Ek het jou ook nog nie tevore gesien nie. Jy is nie een van ons kommando nie?

WILH., *lag*: Man, jy vra nogal baie; en dit terwyl ons so kwaai onder vuur is. — Nee; dit is my verjaarsdag; ek is vandag vyf-en-twintig Maar as jy ook vandag verjaar, my gelukwens, Neef!

CHR.: Dankie! en veels geluk aan jou ook . . . Dis wonderlik: ook ek is vyf-en-twintig vandag; en hier in die geveg, onbekend, moet ons twee in dieselfde slootjie skuil.

WILH., *plotseling*: Maar wag! Nou moet ons die Tommie weer 'n paar pille gee. (*Skuif die slot oop en toe*; *skiet 'n paar skote*).
CHR., *tussenin*: Hoe ver is dit? Omtrent aghonderd tree?

WILH.: Nee, kêrel! Hoe skat jy so swak? Kort onder die duisend. Waar het jy dan groot geword? Hou sommer in die bondel van die voorste perderuiters.

CHR. *skiet ook 'n paar skote*; *tussenin*: Ek het in Johannesbúrg groot geword. Ek is by die Johannesburgse polisie.

WILH.: Nou draai hulle weg . . . Wat sê jy: uit daardie Judasbúrg?

CHR.: Ek is 'n seun van 'n Graaffreinetse boereplaas. Met tien jaar het ek op Johannesburg gekom. Nou is ek saam met die Johannesburgse polisie.

WILH.: O, was jy in die polisie?

CHR.: Nee, ek is 'n ambagsman; ek het later in die veld by hulle aangesluit; want dit is kêrels op wie jy staat kan maak in 'n geveg en in gevaar.

WILH.: Nou, dan sluit ek ook aan by julle! Ek het heeltemaal weggeraak van my eie kommando. (*Skielik*): Is jy getroud? En wat is jou naam? Ek is Wilhelmus.

CHR.: My naam is Krisjan. — En ek het nog maar op troue gestaan. Hester wag op my in Krugersdorp.

WILH., *bedruk*: Krisjan! Ek is getroud. Ag maande gelede het ons die eerste kindjie verwag. Maar ek weet nie eens waar my mense nou is nie. Die laaste tyding was dat alles verniel was op die plaas; al die geboue, en tot die vrugtebome. Al ons vee is weg. — Selfs al kom ek lewendig terug . . . hoe moet ek sonder iets weer boer?

Chr., *hartlik*: Wilhelmus! dan kom jy na my. Ons het in Johannesburg nogal 'n paar huisies, en 'n klompie erwe. (*Skielik*): Nou moet ons skiet! (*Kleingeweer-vuur harder*).

Generaal *roep meteens hard*: Bur-g e r s! Nou is dit ons beurt om te storm. Daar, waar hulle uitmekaargespat het.—Iedere man daad'lik na sy perd! As ek storm, almal agter my aan!

Wilh. en Chr.: Dis reg! Generaal. — Goed! Generaal.

## TERUG NA 1946

Oom Wilh., *herinneringsvol, ernstig*: Ja, Krisjan, dit was 'n warm dag gewees, daardie — vyf-en-veertig jaar gelede! . . . Jy en ek het darem sonder 'n skrapie daarvan afgekom. (*Stadig*): Maar ons generaal het die doodskoeël gekry. Deur sy moed en sy oorleg het honderde manne die lewe behou; ook ek en jy.

Oom Chr., *bewoë*: En deur jou moed — en jou vriendskap — 'n maand of twee later, het ek die lewe behou.

Oom Wilh., *lig*: Jy sou dit mos ook gedoen het, as dit anders-om moes gewees het.

Oom Chr., *ernstig*: Ek is eintlik vandag nog kwaad, Wilhelmus, dat jy toe ses jaar gewag het eer jy met jou moeilikheid na my gekom het.

Oom Wilh., *baie eenvoudig*: Krisjan, 'n vriend met eergevoel die is juis onwillig om *dank* te gaan soek by sy vriend.

OORGANG. Musiek: Hotnotsdeuntjie met kitaar, ,,Dis swaar om 'n arm man te wees, Want arm-man se kind is ryk-man se hond.''

DERDE TERUGBLIK: *Christiaan* (32) *en sy vroutjie Hester.*

Hester, *opgeruimde jong stem*: Gaan jy vanmôre tog eenmaal by my bly, Krisjan? — op jou verjaarsdag. Nou kan ek jou inspan om die eiers vir die koek te klits . . . Maar Krisjan, hoe sit jy so aangedaan oor daardie brief? Ek dog dis 'n gelukwensbrief van familie.

Chr.: Meer as familie, vroutjie, Hester. Dis 'n brief van my ou kommandomaat. Hy kom vandag na ons . . . (*Laggerig*): As dit nie vir hom gewees het nie — dan het jy moontlik 'n beter man gekry, wat jou nie so baie alleen laat by die huis nie.

Hester: O, jou held, Wilhelmus? Wat net so oud soos jy is. Nou sal ek hom ook sien. Nou kan julle saam verjaarsdag vier.

Chr. *vertel ewe ernstig*: Dit het na die vrede baie swaar met hom gegaan. Alles was verwoes. Hy skryf hoe hy so hard gespook het. Reeds dog hy dat hy haas oor die bult is . . . en nou roep die skuldeiser skielik en ongeleë die verband op.

HESTER, *bietjie onvriendelik*: En nou moet die ou kommandomaat maar sy hand in sy sak steek — sy dankbaarheid met geld vereffen? Hoeveel kastige ou kommandoburgers het die laaste ses jare hier nie al hulp kom soek nie!

CHR., *ontevrede*: Hessie-kind! Dis hier anders. En hy vra my net of ek die verband nie kan oorneem nie — soos dit my lyk 'n baie veilige verband. As jy my vra, wil die skuldeiser self Wilhelmus se grond in die hande kry.

HESTER, *soos 'n jong vroutjie op haar punte kan staan*: Hoe kan jy sien dis veilig?

CHR.: Ons besigheidslewe het by 'n slegte draai uitgekom; geld is skaars vandag.— Maar dan begin dit ook te keer. En oral praat hulle al van 'n „Verenigde Suid-Afrika." (*Hoopvol*): Dan sal jy sien hoe ons vordering sal maak! . . . Pa en ek het nogal goed gehou. Maar, al het ek net een pak klere gehad, sou ek dit met Wilhelmus deel.

HESTER, *verskonend*: Ag, Krisjan; ek moes maar net dink (*met vriendelike laggie*) aan so baie — nie altyd van die bestes nie! — wat maar op 'n streep by ons kom aanklop het.

CHR.: Vroutjie! Miskien het dit ons juis seën gebring. (*Ernstig*): Maar hier is dit anders. Hester, ek het dit glo nog nooit regtig aan jou verduidelik nie. Ons het ons in 'n oormag vasgery; ons moes haastig vlug. Toe skiet hulle my van die perd af. Hy, Wilhelmus, was al veilig uit. Toe hy my gemis het, het hy terug gery, onder hulle koeëls, en my op sy perd gelig — en ek miskien swaarder as hy. Hy het self nog 'n skramskoot langs sy wang gekry; maar hy het my na veiligheid gebring . . . Anders het die jakkalse al lankal my geraamte rondgesleep daar in Lydenburg se bosklowe.

HESTER, *ernstig*: Ons sal hom baie goed ontvang, Krisjan. Jy moet hom help.

## TERUG NA 1946

OOM CHR.: Nee, man, Wilhelmus! Jy het daardie dag nie dank kom soek nie. Dit was 'n besigheidsvoorstel.

OOM WILH.: Niemand anders wou sy geld waag nie. Jy het die verband nie net oorgeneem nie. Jy het dit selfs verhoog.

OOM CHR., *lag*: En jy het die laaste dubbeltjie terugbetaal, met rente en al; ek onthou dit was kort na Lewies Botha se dood.

OOM WILH.: Ek was darem bietjie voorspoedig, Krisjan; nadat jy my die geleentheid gegee het om die grond regtig te verbeter.

OOM CHR., *laggerig*: En op jou raad het ek toe later daardie plasie aan joune gekoop — wat ek nog nooit eers gesien het nie. Dit was een van my beste spekulasies: deur my deel, wat jy nog daar altyd vir my uitgeboer het. Ek kon dit al vir vyf maal die

koopsom verkoop het . . . Maar vir my is dit meer as geld werd om te voel, dat ek darem ook 'n stukkie geseënde boeregrond van Suid-Afrika besit.

OOM WILH.: Maar wat swoeg jy dan nou hier nog altyd met jou bou-besigheid in die stad? Kom woon daar, Krisjan! Jy kan naby my 'n mooi huisie bou. En ons twee oues kan dan heen-en-weer by mekaar gaan kuier. Het jy nie 'n seun wat jou eie besigheid kan behartig nie? Ek het mos my oorlede broer se seun Manie vir die boerdery.

OOM CHR.: Ek moet wag, Wilhelmus, tot Gert oor 'n jaar uit Amerika terug is . . . En so lank as Alida hier werk, moet sy by my haar huis hê. Sy is die jongste, miskien my dierbaarste kind.

OOM WILH.: Wat werk sy?

OOM CHR.: Sy het eers drie jaar op die universiteit studeer; en toe besluit sy skielik om vir verpleegster te leer, om dan onder ons armes te arbei . . . Sy is al byna twee jaar daarmee besig. En sy wil dit nie los nie.

OOM WILH.: Man, wat makeer hierdie stad se jongkêrels? Alida is 'n blom van 'n nooie.

OOM CHR., *stil*: Ek is haar eie vader; maar regtig, jy praat die waarheid! . . . Wilhelmus, lewe jou eerste seuntjie, wat in die konsentrasiekamp gebore is? Jy het mos van die outjie vertel, toe jy byna veertig jaar gelede met jou moeilikheid eindelik na my gekom het.

OOM WILH. *bly 'n oomblik stil*; *dan met harde, aangedane stem*: Krisjan! oor daardie kind — Kobus, my eerste, die oorlogskind — het ek eintlik baie jare 'n bittere haat teen hierdie stad gevoel.

OOM CHR.: Vertel dit aan my, ou-broer. Wie self verdriet ken, die kan verdriet saamvoel.

OOM WILH.: Ek kon Kobus in daardie jare nie ver laat leer nie. Miskien was dit die ongeluk. En boer wou hy nie word nie. (*Met bitterheid in sy stem*): O, Krisjan! Hierdie vervloekte stad! met sy goud, en sy armoede, en al sy ongeregtigheid. . . . (*Sy stem word droog en hees van aandoening*): Hier het die arme seun Kobus . . . . met daardie staking van die mynwerkers . . .

(*Stilte.*)

OORGANG. Musiek: „The red flag" (In Engels).

AANKONDIGER: Negentienhonderd-twee-en-twintig.

VIERDE TERUGBLIK: *Kobus (Wilhelmus se seun); sy vrou Soezie; Soezie se suster.*

SOEZIE, *met bittere wrok*: Ja, my man; en nou het hulle al boerekommando's laat kom: om die vuil werk te doen vir die verdomde kapitaliste en mynmagnate. Here, Kobus! vat jou roer, loop uit, en skiet hulle! . . . Hier is my arme suster. Haar man het die soldate uitgesleep, en sommer agter 'n mynhoop doodgeskiet.

SUSTER, *kermend*: En hy het so 'n klein hartjie gehad! Hy was eintlik bevrees om te staak; en veg, daarvan wou hy nie hoor nie.

KOBUS, *rustig*: Met geweld het jy nog nooit 'n saak reg gemaak nie.

SUSTER: Wat? Dis hulle wat die geweld gebruik. Moet ons soos slegte vuilgoed sommer gaan lê, dat hulle oor ons kan loop en perd ry?

SOEZIE *skreeu histeries*: Kyk! kyk daar deur die venster: daar kom vier of vyf van die lae donners aangery. (*Met hoon*): Boere! kastig boere! As handlangers van die geldwolwe en bloeduitsuiers. (*Onbeheers*): Toe, as jy nog 'n man is Kobus! Hier, vat die roer en skiet! Of moet ek dit doen? Skiet die bloeming boere!

KOBUS: Ek is dan self 'n boer.

SOEZIE: Wat? Jy is 'n mynwerker! En ek is 'n mynwerkersdogter. En my suster se man was 'n mynwerker. Hom het hulle maklik geskiet . . . Nou is hulle naby. (*Bevelend*): Vat! Skiet!

SUSTER, *hard*: Skiet! Kobus!

KOBUS *skiet deur die venster dat die glasstukke spat en rinkel*: O vader! Daar val hy van die perd af.

SOEZIE, *opgewonde*: Skiet weer! Nog een, nog een!

SUSTER: Gou! Sy maters gaan skiet.

SOEZIE, *verskrik*: Koets! Spring opsy en skiet dan!

*Twee skote byna gelyk buite. Glasskerwe val.*

KOBUS *gee 'n halfverbaasde skreeutjie; dan roggelend*: Nou het hulle my geskiet. (*Val met 'n plof op die vloer neer*).

SOEZIE *gil van ontsetting . . . Stilte.*

## TERUG NA 1946

OOM CHR., *met warme deelneming*: Nou verstaan ek beter, Wilhelmus ou-broer, waarom jy hierdie stad Johannesburg so gehaat het. — Maar glo my, die Afrikaner het aan hierdie stad nie net sy naam gegee nie; hy begin die lewe hier na sy manier te vorm! En juis wanneer hy vashou aan die aard van sy Afrikanergeslag; en nie 'n namaak-uitlander probeer wees nie.

OOM WILH.: Julle is langer hier. Jy kan my sê: bly julle kinders Afrikaner hier?

OOM CHR.: Die sterkes, ja!

OOM WILH.: Soos Alida?

OOM CHR.: Vir haar was dit al makliker. Van die knapste dokters, van haar professore, is boereseuns. Vandag is dit makliker. Maar ook my tweede seun; hy is as myningenieur nou daar in die Vrystaat; hy het my 'n mooi Afrikaanse gelukwens-telegram gestuur, en 'n pragtige boek oor een van ons Afrikaanse skilders. Ek sal dit in die daglig môre wys aan jou.

OOM WILH.: Krisjan, broer, ek dink jy was gelukkig. En ek dink jy het dit verdien. Jy het jou kinders goed grootgemaak.

OOM CHR., *bedruk*: Ou maat; ook ek het my teleurstelling gehad. Aan jou kan ek dit vertel . . . My oudste seun Diederik! — Maar hy het hom later „Derek" genoem. Die vrou het in die begin ongelukkig ook bietjie verkeerd gehelp. Hy moes kwansuis na 'n deftige skool gaan: dit sou hom dan aanhelp. Hulle het hom daar eintlik net goed krieket leer speel. En ek hoor hy was later 'n uithaler-polospeler.

OORGANG. Musiek: „Daisy, Daisy, I'm half crazy, all for the love of you."

AANKONDIGER: Negentienhonderd-ses-en-twintig.

VYFDE TERUGBLIK: *Oom Christiaan* (50) *en sy vrou Hester*; *dan Derek en Daisy.*

OOM CHR. *roep*: Hester! Vroutjie! as jy klaar is, sal ons maar ry.

*Deur klap. Derek en Daisy op.*

DEREK, *alkohol-jolig en tog bietjie huiwerig* Hullo! Hullo! Hullo! Governor . . . meet ‚Missis Derek.' Mother, this is Daisy. I hope you'll be as fond of her as I am.

OOM CHR., *'n oomblik verstomd*; *brom dreigend*: Watter bog praat jy, Derek?

DEREK, *haastig*: Maar hoe lyk dit . . . wou Ma en Pa uitgaan?

HESTER, *ook haastig en bang vir 'n uitbarsting*: Ja, Derek. Jou pa is so vriendelik om saam met my na die Kerkbasaar te wil gaan.

OOM CHR., *met stem van gesag*: Diederik! Gou! praat nou ernstig . . . en duidelik.

DEREK: Ag! . . . Governor . . .

OOM CHR., *kortaf*: Moenie vandag vir my ‚governor' sê nie!

DEREK, *drukkerig*: Maar ek het mos vir Pa en Mammie gesê: dit is Daisy . . . my klein vroutjie. Pa het mos self al gesê dit sou goed wees . . . make me settle down, if I got married.

HESTER, *gegrief*: Derek! En waarom het jy aan jou moeder niks eers van jou plan gesê nie?

DEREK, *weer bietjie laggerig*: Daar was geen plan nie, Ma. Sommer vanmôre aan Daisy gesê: Let's get married, darling!— Taxi! Magistraatskantoor! Minder as 'n halfuur. En nou : Come to ask the parents' blessing.

HESTER, *ontsteld*: Sommer voor die landdros getrou!

OOM CHR., *vieserig*: Soos 'n hoender . . . sommer van die werf gevang!

HESTER, *gou*: En wanneer was dit?

DEREK, *lugtig*: Daar so tienuur vanmôre.— That's right, isn't it, Daisy darling?

DAISY, *in redelike Afrikaans*: Ja, ek het op die klok gekyk. Kwart oor tien was ons klaar getroud.

HESTER, *met bietjie verligting*: Ek is bly, Daisy, dat jy Afrikaans kan praat.

OOM CHR.: En hoekom nou eers na jou ouers gekom?

DEREK, *laggerig*: Well, Dad! (*Skrik vir sy vader se gesig*; *verbeter hom dadelik*): Pa begryp mos. Bruid se ouers. Little celebration. Daisy se ouers vertrek ander-maand na Sydney.

OOM CHR.: Waar is Sydney?

DEREK: Australia (*Engels uitgespreek*), Pa — (*Praat mooi*): Pa, toe gee ons honderd pond! . . . vir ons honeymoon. Ek het aan die Natalse kus gedink. Dan kan ons Daisy se ouers ook nog afsien in Durban by die boat.

DAISY *probeer help*; *met liewe stemmetjie*: Ag ja, Meneer . . . (*met laggie*) of ek moet nou Pa sê . . . dit sou, dit sou dierbaar wees van jou.

OOM CHR., *droog*: En ná die ‚honeymoon,' Diederik? Wat is jou planne om iets vir julle twee te verdien?

DEREK, *skielik met optimisme*: Pa, toe gee my vierduisend pond! (*Haastig*): Ek kan Duggie Blomfield se stal reisiesperde kry, met sy ‚trainer' en al. Dis 'n bargain! Duggie het onnosel ge-gamble in platinum (*Engels uitgespreek*). Hy moet dadelik cash in hande kry. Ek kry die spul goedkoop vandag. Toe, Pa! Dit sal my onafhanklik maak.

OOM CHR. *reageer nie*: Jy kan vyf-en-sewentig pond kry vir die ‚honeymoon.' As dit op is, kom jy terug; en ons sal jou 'n werkie in ons kantoor gee. Maar nou, met 'n vrou, sal jy gereeld moet werk! (*Beslis*): Jou ma en ek moet nou ry . . . Kom sê my môre-oggend of jy nou ernstig sal beginne werk by ons.

HESTER, *hartlik, asof sy Daisy 'n soen gee*: Good-bye, Daisy.— Tot siens, my seun.

*Oom Chr. en Hester af. Deur oop en toe.*

DAISY, *ewe kalm*: Not too promising, boy. Your dad did not exactly clasp us to his bosom . . . I like him. But we wouldn't hit it off together in the long run. Derek, better take my dad's offer, and come with him into that Tattersall's firm in Australia. Your father isn't really stingy; but you'll get more out of him if you haven't got to cross his path every day of the week.

*Stilte.*

OOM CHR., *kalm*: Diederik het toe besluit om met sy vroutjie en haar vader na Australië te gaan. Ek dink nogal sy het meer verstand gehad as hy; glad nie onaardig nie. Dit gaan ook glo nie te sleg met hulle nie; ek skat sy hou hom bietjie reg.

OOM WILH.: Ja, as jou kinders groot word, Krisjan, kan jy nie meer die pad vir hulle gelyk maak nie . . . Ek is bly dat jou seun nog lewe. Maar eintlik is hy so vir jou tog verlore.

OOM CHR.: En vir ons land. Nou weet ek ook: Die Afrikaner kan hier net iets beteken as hy homself bly. Namaak bly tog maar namaak! Nooit so goed soos die opregte nie.

OOM WILH.: En skryf hy nog aan julle?

OOM CHR.: O ja, af en toe. Meeste aan sy moeder — behalwe as hy geld nodig het; (*droog*) dis omtrent so elke tien, elf maande. En ek stuur dit dan maar; dis my kind; miskien het ek hom nie genoeg opgepas nie . . . in daardie besige jare van my.

OOM WILH.: Skryf hy Hollands — of Afrikaans, soos dit vandag mos is? Ek sukkel self nog om dit te skrywe.

OOM CHR.: Hy het dit nooit geleer nie, miskien vandag al verleer om te praat.

OOM WILH.: Maar jou ander kinders?

OOM CHR., *gretig*: O, ja! (*Lag*): Wilhelmus, hulle het my opgevoed. Hulle verbeter my taal . . . En hulle het my eintlik gedwing om Afrikaanse boeke te lees . . . Vandag sou ek dit nie wil mis nie.

OOM WILH.: Jy moet my 'n klompie van die boeke wys, Krisjan, wat vir my ook mooi sou wees.

OOM CHR.: Dan moes jy eintlik vir Gert kan vra; maar hy sit nou in Chicago. Ek dink darem, Alida sou jou ook raad kan gee.

OOM WILH.: Wat doen die seun in Amerika?

OOM CHR.: Hy is vir vyftien of agtien maande oor om hulle nuutste planne van bou af te kyk. Dan sal hy hier my werk moet oorneem.

OOM WILH.: Jy is nie bang hulle kan hom daar van ons afrokkel nie?

OOM CHR.: Nie Gert nie! (*Lag*): Dis eintlik hy en Alida wat aan my opvoeding gearbei het. By Gert was ek verstandiger. Ek het hom na 'n groot skool in die Boland gestuur. Toe een

jaar op Stellenbosch. Hier aan die universiteit het hy toe vakke geleer wat nuttig is vir 'n boumeester, en daarna — ook met sy hande — by ons gewerk.

OOM WILH., *plegtig*: So moet die Afrikaner hier vandag sy plek vul!

OORGANG. Musiek: „Ek hou van 'n man wat sy man kan staan."

AANKONDIGER: Negentienhonderd-ses-en-dertig.

SESDE TERUGBLIK: *Oom Christiaan* (60), *sy vrou Hester, Gert* (20), *Alida* (16).

ALIDA, *met geesdriftige maar beheerste helder jongmeisiestem*: Ag, toe, Mammie en Vader, kom saam na daardie opvoering! Die vier kaarte is tog al betaal.

HESTER, *wat blykbaar lus het*: Ja, Alida, dan is dit jammer om die geld te mors. En twee leë plekke lyk altyd so sleg — amper soos in die kerk.

OOM CHR. *brom goedhartig*: Alida, jy en Gert wil julle arme ouers op hulle oudag nog opvoed. Ons moet na skilderye gaan kyk, na swaar musiek luister, en kort-kort bring julle my boeke wat ek moet lees.

GERT, *lag*: Helfte van die tyd moet ek en Alida dit aan Vader voorlees . . . en Vader geniet dit.

OOM CHR., *gemaak ernstig*: Gert, hier sit ek juis weer met een van die boeke wat jy gebring het. Nou is ek amper halfpad, juis waar dit mooi beginne word vir my. Nou wil ek dit nie afbreek nie.

ALIDA, *opgeruimd*: Môre is dit Saterdag; ek sal die hele agtermiddag die ander hoofstukke vir Pappie voorlees.

GERT, *vinnig*: Dit sal een van die allerbeste Afrikaanse toneelopvoerings wees wat nog hier aan die Rand gegee is; ek reken ruim so goed soos daardie opvoering van Volksteater uit Pretoria wat Vader en Moeder vergange so geniet het . . . Dis 'n kultuurplig vir ons betergestelde Randse Afrikaners om ons persoonlike belangstelling te toon, en dit te ondersteun.

OOM CHR.: Ag, Gert, julle studentjies! . . . Ek beginne dink, die kêrel wat heeldag oor ‚kultuur' praat, is baie soos die wat knaend van sy godsdiens praat.

ALIDA: Pappie! Maar hierdie geselskap het so hard studeer, en hulle speel so fyn.

OOM Chr. *korswil*: Ja juis: Speel! Vir 'n ou-mens trek ‚speel' nie meer so baie nie, Alida-kind.

GERT, *met 'n jong-mens se ernstigheid*: ‚Speel' beteken toneelspeel: die . . . die akteurs moet die mense, en hul gevoele, vertolk soos die skrywer bedoel het. Vader! hierdie klompie is beter as die meeste uitlandse geselskappe, behalwe miskien die een of twee hoofspelers onder hulle. Hierdie Afrikaner-geselskap is 'n span wat geleer het om saam te trek. Hulle speel met liefde en erns en eerlikheid — om die beste te gee wat hulle kan!

OOM CHR., *eintlik aangedaan*: Gert, seun! dan sal ek jou moet volg. As julle jonges dit altyd wil doen, is ek vir die toekoms nie bang nie. (*Opgeruimd*): Mammie, jy en ek sal maar moet gaan; en trek een van jou deftigste tabberds aan!

ALIDA, *met 'n skooldogter se geesdrif*: Hoera! Pappie en Mammie kom saam.

## TERUG NA 1946

OOM WILH.: Krisjan! weet jy, byna beweeg jy my om hierdie stad Johannesburg lief te kry.

OOM CHR.: Ja. Veel onheil en ongeregtigheid van die verlede moet nou goedgemaak word. En dis ons wat dit moet regmaak.

OOM WILH., *meteens dood-nugter*: Maar wou jy nie na jou gaste gaan nie?

OOM CHR., *kortaf*: Nee!

*Alida impulsief op, gevolg deur Manie.*

ALIDA *roep met trillende stem uit*: My Vadertjie!

OOM CHR. *steun grappig; gemaak-verwytend*: Ag my kind! Wil jy my nou hier uitja? . . . om daar in die gedrang leë woorde van hoflikheid te uiter? Jy en jou tante Magrita moet dit maar doen — en verskoning maak by die gaste vir my en Oom Wilhelmus.

ALIDA, *helder*: Nee, Pappie! (*Asof sy na agter praat*): Manie! kom staan hier naas my . . . Hou my hand vas! (*Bedees*): Manie, sal jy nie praat nie?

MANIE, *baie verleë*: Nee, Alida. Jy is dit meer gewoond as 'n boer.

ALIDA *lag dapper, maar effens bewerig*: Pappie! Manie en ek kom . . . ouers vra.

OOM CHR., *met 'n geluid van verrassing; spring so skielik op dat sy leunstoel eintlik met 'n stamp op die vloer skuiwe*: Wat sê jy? Manie en jy? Jy en Manie? (*Asof hy sy kop skud*): Maar waar het julle mekaar leer ken?

OOM WILH., *met 'n droë laggie*: Ja vra: hoe leer jong-mense mekaar ken? . . Maar as dit nie gekskeerdery is nie, Krisjan, ou-broer, vir my sal dit 'n groot vreugde wees. (*Skielik streng*): Manie! reken jy dat jy goed genoeg is vir Alida?

MANIE, *sterk en beskeie*: Ek sal dit probeer wees, Oom Wilhelmus! Maar ek meen, die groot ding is dat ons twee mekaar lief het . . . en dat ons saam wil werk.

OOM CHR.: Manie, kom, laat ek jou hand druk! En jy, Alida my dogter, jou wil ek 'n soen gee . . . Mag julle baie gelukkig wees!

OOM WILH.: Swaer! Nou sal jy maar daardie huisie vir jou moet bou op die plaas. Of een vir ons twee oues, honderd tree van hulle woning. Naby jou dogter.

ALIDA, *juigend*: Ja, Pappie!

OOM CHR.: Ja! Ek dink ek sal. (*Asof hy terugdink*): Ek het my deel gedoen in die stad. Nou verlang ek terug na my eie aarde; ek het nog as velskoenboertjie na die stad gekom. Maar my seuns — as bou-ondernemer, as mynboukundige — sal in die stryd van die stad hulle man staan. (*Ernstig*): Baie ander boerkinders ook! Party met hul vernuftige hande masjiene of klere of meubels maak; by die myne en die spoorweg. Ander wat daarvoor geleer het, met hulle geleerdheid: die amptenaar, besigheidsbestuurder, skoolmeester, uitvinder! (*Plegtig*): Maar ons moet almal die band behou met ons boeregrond, en ons boere-voorgeslag!

OOM WILH. *maak geroerd keel skoon*; *dan skielik opgeruimd*: Maar nou, reken ek, moet jy die jongspan daarbuite maar bymekaar roep om 'n glasie te drink op die verloofde paartjie.

ALIDA, *dadelik sterk en ernstig*: Nee, Oom Wilhelmus! Nie in daardie ligsinnige lawaai nie! — Net julle twee oues en ons twee jonges. Stil-eerbiedig.

OOM CHR., *aangedaan*: Ja! . . . Manie kan die glase gaan haal.

ALIDA: Manie! (*Vrolik*): En agter Pappie se ry van sy mooiste Afrikaanse boeke, wat ek jou gewys het, daar het hy iets gebêre. Daar lê 'n ou bottel uitgesoekte Constantia-wyn. Bring dit. Haal dit suutjies uit, en dra dit mooi versigtig . . . (*Helder*): Dis ons land se wyn. En . . . Constantia beteken ,Standvastigheid!'

EINDE

bezweringspoëzie door te dringen, waarin hij nu al jaren lang een dode geliefde tracht weer te vinden, een nogal hachelijke onderneming, zo op het oog, maar vergeet niet dat dit voor alle poëzie geldt. Laat je erdoor fascineren en tracht je af te vragen waaraan deze unieke verzen hun grote werking op je ontlenen: aan het oorspronkelijk taalgebruik, dat de woorden uitkleedt tot op hun kern? aan het heimwee naar het verlorene, dat wij allen koesteren in ons verzet tegen de verwoesting van de tijd? aan het geheimzinnige van de dood? De draagkracht van deze poëzie blijft in menig opzicht een raadsel, een omstandigheid die niet in het minst tot haar grootheid bijdraagt.

Een gebeurtenis dit jaar was ook de uitgave van de „Verzamelde gedichten" van *Bloem*. Van „verlangen" tot „nederlaag" is dit oeuvre wel een der zuiverste en eerlijkste uitdrukkingen van het tekort dat aan alle poëzie ten grondslag ligt. Ook om een andere reden was het een gebeurtenis: in twee weken was de gehele oplage van 3,000 exemplaren uitverkocht, een teken dat een werkelijk dichter niet altijd en niet geheel zonder weerklank behoeft te blijven.

Dit is natuurlijk niet alles wat er van het jaar op de boekenmarkt is gekomen. Ik heb het belangrijkste, naar mijn beste weten, uitgezocht.

Ik keer nog even terug naar het begin van mijn brief. Je zult in deze werken wel iets vinden van „onze tijd," als je maar bedenkt dat die al lang vóór de oorlog zijn aanvang nam. Angst, wanhoop en onbehagen zijn meer dan ooit de grondtoon van bijna alles dat nu wordt geschreven. Je mag het plezierig vinden of niet, we leven nu eenmaal in een wereld, die ons enige van haar onprettige kanten vertoont. Als ze je niet raken of je ze niet wilt zien, moet je liever niets of iets anders gaan lezen. In het andere geval kun je er misschien in vinden, wat ook de scheppers ervan daarin zoeken: ons zelfbehoud.

Tot ziens, zoals wij ook in Holland zeggen, ik wens je een aangename lectuur en „alles van die beste."



# Oorsig van die Poësie vir die Jaar 1947

Deur A. J. Antonites

Op die gebied van die poësie was die oes vanjaar taamlik skraal. Daar het vier bundels verskyn, nl. *Tussen die Dae* deur S. J. du Toit, *Die Ander Dors* deur Elizabeth Eybers, *Negester oor Ninevé* deur D. J. Opperman en *Venster in die Stad* deur Emma Louw.

S. J. du Toit se werk is deurdrenk van die plaasatmosfeer waarin hy opgegroei het. Dit blyk duidelik uit sy behandeling van tonele uit die natuur, indrukke van die plaaslandskap en 'n intieme weergawe van sy jeugherinneringe. Orals maak ons kennis met die skoonheidsoeker, die mens wat ontevrede voel met sy huidige lewensomstandighede. Liewers as om te swoeg en te stry vir 'n lewensbestaan, sou hy hom wou verdiep in die dinge wat estetiese waarde het—dinge wat sy gees verryk en van die alledaagse skei.

Die gedig *Vrugte wat Ryp* vertolk hierdie verlange na skoonheid. Hy skep die beeld van vrugte wat in onbekende gebiede ryp word en vergaan, sonder dat hulle deur iemand genuttig word. Net soos dié vrugte bestaan daar dinge wat skoonheidsgenot kan verskaf, maar die digter moet dit ontbeer, want omstandighede dwing hom om met die alledaagse tevrede te wees. Nog sterker is die uiting van ontevredenheid in die sonnet: *Steekgras en Kweek.* Hy wil graag kalm en met berusting sy lewenstaak aanvaar, stewig geanker staan in wat hy as sy plig beskou. Maar hy word gedurig heen en weer geslinger deur botsende gevoelens wat soms tot skrynende pyn oorgaan. Laasgenoemde sonnet bevat treffende gevoelsmomente, net jammer dat die digter hier en daar onsuiwer woorde terwille van die rym gebruik:

„Ook as uit vlakke veld die stormwind streef
En ruisgedaantes oor die wêreld tree —
As deur die dae en deur nagte skree
'n Stem soos ou herinnering, nuut herleef."

Sommige van die sonnette is nog nie voldrae nie; daar is tekens van gekunsteldheid en onvolkome stylbeheersing. Ons dink hier aan *Jy is maar 'n windpomp* en *As al ons Paaie doodloop.* In die eerste gedig toon die digter die beperktheid van die omgewing waarin die windpomp hom bevind, maar dan wys hy op die oneindige wat hom omspan. Oor die dwang wat die lewe op ons lê, moet ons nie sleg voel nie; selfs in beperking en lyding is dit moontlik om die skone vas te gryp en vorm daaraan te gee. Behalwe die ongelukkige aanwending van die woord „vee" in die aanvangsreël is die volgende geslaagd:

„Maar oor jou span die groot blou valk sy vee
Van vleuels en in ylte ewig vleg
Die swael sy bane in die sonlig weg,
En blom wit wolke tot die verste see.

Die sonnet *Die Dag* bevat besonder mooi gedeeltes. Daar word 'n teenstelling geskep tussen die skoonheid en misterie van die nag met die beweging en rusteloosheid van die dag. Soos een wat uit die stilte en atmosfeer van rus van 'n gewyde plek kom en hom dan in die alledaagse woeling bevind, so is die koms van die dag na die kalmte van die nag:

„Ek luister na die stille nag se lied,
En hoor(?) die skadu's oor die heuwels gaan.
. . . . . . . . . . . . . . . . . . . . .
Die stilte ruis hier soos die donker vloed
Van wilde waters op die diep blou see."

Hulde aan sy moeder wat soveel vir hom opgeoffer het, bring Du Toit in die volgende twee sonnette. Tot op die huidige dag is haar woorde vir hom 'n inspirasie, die draers van geluk, want die herinneringe van die jeug bly omstraal met moederliefde. Niks kan haar ooit betaal vir die opofferings wat sy gedoen het nie. Hy kan alleen in stille dankbaarheid terugdink aan wat sy vir hom beteken het. Mens sou by so 'n intieme lewensbeeld dieper aanvoeling, meer spontane ontroering verwag. Die digter vertolk sy stemminge te nugter en beredeneerd.

'n Sobere skoonheid kenmerk die gedig: *Aan C.B.* Herinneringsbeelde wat uit die verlede opduik en teruggaan na 'n oorlede vriend, gee aanleiding tot die ontstaan daarvan. Dieselfde geld ook vir die gedig *Aan J. de V.* Verdienstelik druk hy sy herinnering uit in die volgende reëls:

„En hoe, uit slaap van somernag gewek,
Die glansomstreelde aarde haar ontsluit
Het, elke heffing, ieder dorre kluit
'n Sieraad wat haar skugter skoonheid dek."

Meer deurleefde werklikheid tref ons aan in *Aan My Vader*, wat uit vier sonnette bestaan. Ook hier is Du Toit nog te veel gebonde aan die rym en die strakheid van die sonnetvorm. Gevolglik verloor die gedigte aan betekenis-inhoud. Soos iemand wat ou bekende plekke verlaat het en dan weer die intieme verwantskap opnuut beleef, so voel die digter nadat hy, onbevredig met wêreldse kennis, weer rus en berusting vind in die Woord van God.

Ons verwelkom *Tussen die Dae.* Dit bevat baie wat skoon en duursaam is. Maar aan die anderkant word die gedigte ook ontsier deur opvallende leemtes en tekortkominge. Die digter gebruik soms ondeurleefde taal: woorde wat alleen vaag sy konsepsie weergee. Hy slaag nie altyd daarin om sy diepste gevoelens tot uitdrukking te bring nie, al leen die gedagte of idee hom tot poëtiese segging: dit wek die indruk van gekunsteldheid en onsuiwerheid.

In sy beste gedigte daarenteen, toon Du Toit dat hy nie net 'n gemoedelike waarnemer is nie, maar die vermoë besit om sy digterlike ervaring te vertolk deur middel van 'n skeppende intuïsie.

As digteres het Elizabeth Eybers 'n hoogtepunt bereik met haar bundel *Die Vrou en ander Verse*, 1945. Net soos in haar vorige werk toon sy ook in *Die Ander Dors* 'n groot voorliefde vir die sonnet. Haar siening is nooit groots of visionêr nie; haar persoonlikheid is eenvoudig en onverwikkeld. Die belangrikste eienskap van haar poësie is die intieme weergawe van persoonlike lewenservaringe. Sy verstaan die kuns om aspekte van die vroue-lewe in woorde te laat vorm vat op 'n wyse wat vir die meeste vroue 'n onbegonne taak is. Hierdie feit bepaal dan ook haar wesenlike waarde as digteres.

In *Die Ander Dors* (1946) borduur Elizabeth Eybers op die ou patroon voort. Die sonnetvorm bly nog haar belangrikste en mees suksesvolle uitingsvorm. Waar sy die sonnetvorm vaarwel sê, raak sy uit haar element en skryf gevolglik poësie van 'n swakker gehalte. Maar selfs die sonnette in hierdie bundel toon 'n insinking, 'n vorm-egaalheid wat soms oorslaan in pynlike eentonigheid. Ons let bv. op die gedig aan *Emily Dickenson*:

„Haar wete, ons vir ons gepuur uit pyn,
kon sy nie opweeg teen die wysheid wat

verhandelbaar en goedkoop is en glad:
later het sy nie meer op straat verskyn."

Soms doen die verse aan as ongeïnspireerd en sonder gevoel. Luister na die begin van *Aan die Lewe*:

„As ons verstar het tot die blinde staar
terug langs die vreemde en die verwarde weë
dan weet ons eers hoe onverwerklikbaar
die droom was en hoe al ons strategieë
om die redelose honger na geluk
teen elke prys te stil te kort moes skiet . . ."

Die kerngedagte in hierdie bundel is die hunkering van die digteres na die vervulling van 'n onbereikbare element in haar gemoedslewe waarna sy hartstogtelik verlang. Dis 'n dors wat nie geles kan word nie, soos dit spreek uit die gedig *Hagar*:

„Daar is geen laafnis vir die ander dors,
my seun, my seun. Want trane het gegly
terwyl ek jou gevoed het aan my bors
en hulle sout sal altyd in jou bly."

Hierdie verlange veroorsaak smart, smart tot die dood toe, maar ten spyte van lyding en verdriet, bly mens tog lewe „en voel en leef, presies net soos te vore."

Die pyn bring loutering. Wanneer die erts van die steen geskei is, word dit met vuur gesuiwer. So ook louter die smart die mens. As geheel is sonnet II indrukwekkend, behalwe dat niksseggende uitdrukkings soos „blanke buigsaamheid" daarin gebesig word.

Sonnette III en IV is klankryk en skoon wat veral te danke is aan soberheid van segging en intensiteit van gevoel.

In die suiwer en innige sonnet *Brief* benader die digteres die lewensprobleem wysgerig. Moenie vir die dood bang wees nie; die dood bestendig die skoonheid. Vrees die lewe met sy duistere planne, sy vernielsug en onverskilligheid. Want die lewe vernietig jou geluk, bloot uit 'n sug na magsvertoon. Alleen die dood kan iets volkome rein bewaar of van vernietiging red. Die liefde van die dood oorskadu alle ander liefde of medelye.

Die aanwesigheid van verstandelike elemente is in die sonnetvorm onvermydelik. Maar as vergoeding moet dit vergesel gaan van werklike lewensgevoel en plastiese beelding. In baie van die sonnette van Elizabeth Eybers ontbreek hierdie lewende siening deur die oormatige gebruik van niksseggende woorde wat as poëtiese simbole uitgeput is. In die sonnet: *Die Persketak* praat sy van „verwronge

bome," ,,vlamrooi bloeisels," ,,helder is en teer." *Die Wilgerboom* bevat woorde en uitdrukkings soos ,,sidderend-teer," ,,satynsag," ,,eindeloos teer," en in *Circe*: ,,diep en teer."

Dit blyk dus duidelik dat in die sonnetvorm die skryfster se krag en ook haar beperktheid lê. Haar beperktheid toon sy daarin dat die vorm en ritme 'n eenselwigheid openbaar wat verstar tot 'n vaste patroon. Ons het alreeds daarop gewys in die sonnette *Die Vyand* en *Emily Dickenson* waar die enjambement, wat vloeiing aan die verse moet gee, 'n sekere lompheid in die gedig veroorsaak.

Verder is daar gedigte in hierdie bundel wat tot die swakste behoort wat die digteres ooit gepubliseer het. Wat inhoud en vormgewing betref, is hulle selfs ontstellend onbenullig. Die volgende reëls van die gedig *Afskeid* kan werklik nie as poësie geld nie:

,,Leegheid was plotseling 'n donker gordyn
tussen my sintuie en my brein.

Ek weet nie hoe lank het die terugrit geduur,
My hande was willoos gevou om die stuur.

My voet het op die versneller gerus,
Van snelheid of afstand onbewus."

Net so ook die volgende reëls uit *Bede*:

,,Uit hierdie stilte sal ek wen
Aanvaarding wat geen twyfel ken
'n hart wat nie meer vrees en vra
maar sterk is om geluk te dra:
O kom dan terug."

Treffend en van hoogstaande gehalte is die gedigte *Hagar* en *Adam en Eva*. In laasgenoemde het ons werklik deurvoelde, suiwer poësie:

,,Eers toe die neerlaag en die nuwe leed
die dwase vreugde uit hul oë wis
het hul mekaar aanskou, het sy geweet
hoe sterk die man, en hy hoe skoon sy is.
Verbanne bondgenote teen die lot:
sy arms om haar was 'n vaste kring,
en selfs die toorn en die wraak van God
kon nie deur daardie tere vesting dring."

In *Die Ander Dors* lewer Elizabeth Eybers van haar suiwerste en swakste werk. Die skoonste momente bereik sy in die uitbeelding van die vrou se ervaringslewe. Tree sy buite hierdie beperktheid, dan neem sy haar toevlug na 'n kunsmatige weergawe van haar

gewaarwording wat van magteloosheid getuig om aan die belewing gestalte te gee.

*Negester oor Nineveé* van D. J. Opperman bevat gedigte wat in noue verband staan met die sg. ,,drifte" in sy bundel *Heilige Beeste,* nl. ,,die aardse, die vrou en die Groot-Groot-Gees." Tot verdere uitbreiding van die drie drifte het hy hier ingesluit die rol van die man by die voortplanting van die lewe.

Die inhoud van die gedigte suggereer die volgende hoofgedagtes: vrees en skuldgevoel as uitvloeisels van 'n diepe nadenke oor lewensprobleme; die sirkelgang van geboorte en dood, skepping en verganklikheid wat deur die kringloop van gebeure doelgerig is op die ewige.

Ondergeskik aan bogenoemde gedagtes staan die begrip ,,Negester" wat op vernuwing in die lewensprosesse dui: bevrugting en geboorte; ,,Ninevé" as verpersoonliking van die grootstad waar die mens in sorgwekkende omstandighede bestaan.

Die geheelbeeld word voltooi waar ons kennis maak met die digter se worsteling met lewensbegrippe en die aanwending van die verskynsel ,,vuur" — die simbool van vernietiging en heropstanding. Baie van sy beelde ontleen hy regstreeks aan biologiese, wysgerige en godsdienstige opvattings.

Die disintegrerende invloede van die grootstad met ,,haar" versoekings, verlokkinge en algemene degenerasie tree op die voorgrond in die gedigte: ,,Na 'n besoek aan die Dieretuin," ,,Nagstorm oor die See," ,,Ballade van die Grysland" en ,,Grootstad." In laasgenoemde vergelyk hy die stad met die vrou uit die Openbaringe: . . . ,,die vrou wat jy gesien het, is die groot stad wat heerskappy voer oor die konings van die aarde." Ons sien haar rooklokke, die snoere van ligte om haar hals en gewrigte, die swoegende arbeiders in fabrieke. Bekoor deur haar bevalligheid, snik die mens in haar arms en belowe aan haar die skoonheid, die toekoms, die weelde en rykdomme van die Ooste. Vasgevang in haar bande vernietig sy die mens en ook die lewensbeginsel: . . . ,,voel ons tussen heupe van haar skoot/ smoor ons as saad kunsmatig dood."

Die onverbreekbare aaneenskakeling van geslagte in die sirkelgang van geboorte en dood, vorm die kerngedagte van die gedig *Nagwaak by die ou man.* Liggaamlik stort die mens ineen, maar in sy verbrokkelende liggaam herken jy die oer-vorm waaruit hy te voorskyn gekom het:

„Noudat die berge, sterre in hom stort
en baard en oë riet en water word,
sien jy in hom die ruie oer-moeras
waaruit jy kruip en vegtend verder tas."

Die nuwe lewe neem weer vorm aan, maar net soos hy sal dit weer ineenstort — die kringloop van die lewe en die dood.

Die gedagtes hier uitgedruk, word verder uitgebrei in *Vuur*, *Rooi Voël*, *Wit Voël*, en in die *Legende van die drie Versoekinge.* Die mens in sonde ontvang en gebore vorm die grondslag van *Beskuldigde* en *Negester en Stedeling.* Daaruit word dan ook sy vrees en skuldbesef verklaar. In sy worsteling met die lewe staan die mens soos 'n gevangene wat na verset deur die polisie in boeie geslaan word. Dit baat hom nie om onskuld te pleit nie, want die omstandighede waarin hy hom bevind, gee alreeds die indruk dat hy skuldig is. Deur te luister na die beskuldigings op ander gerig, kom hy dieper onder die besef van sy eie skuld:

„My hart het van geboorte af gemoor
en elke misdaad saam gepleeg."

Onvermydelik die vonnis — en die betoning van genade 'n gawe . . . Nog duideliker tree die besef van vrees en skuldgevoel na vore in die gedig *Negester en Stedeling.* Na 'n beskrywing van bevrugting en geboorte, noem die digter die eerste belangstellings van die kind in die stad. Die kind moet onthou dat sy dade altyd voortbestaan. Hierin lê opgesluit die betekenis van die begrip „voorgeslag." Hy spreek die hoop uit dat die kind meer belang sal stel in die lig van die „Negester" as in die ligte van die stad, dat hy bewus sal word van sy roeping as mens en die verlokkinge van die stad sal vermy.

In die afdeling *Almanak* spits die digter hom toe op die mistieke en misterieuse omstandighede wat die prosesse van bevrugting en geboorte omring. Wie bepaal die keuse van bevrugtingselemente? vra hy in *Uitverkiesing.* Die lewenskommer wat die ongebore kind wag kom tot uiting in *Skuiling* en *Skip.* In die liggaam van die moeder lê die kind veilig, maar binnekort sal hy besef hoe broos die mens werklik is.

Uiteindelik, in die afdeling *Genesis,* die verantwoordelikheidsbesef van die man en die wete dat hy sy plig as menslike wese nie kan ontvlug nie. *Spel* gee die ervarings weer van 'n jonggetroude paar op hulle wittebroodsdae. 'n Ou waarsegster voorspel onheil vir die man; aan sy vrou gee hy 'n gewysigde verklaring van sy fortuin:

„Die ou vrou het onnosel net gesê
Die eiers vir die maaier is gelê."

Die inhoud van die gedig *Grot* sluit by die vorige aan. Hier is die vrou bewus van haar swangerskap. In haar woonstel peins sy oor die afsterwe van haar man en die leed wat daarop gevolg het:

„Het ons dan in 'n paradys gesondig
dat die geluk toevallig en kortstondig
is, of word iedereen se dood
in eie hart wetmatig groot?"

Selfs spiritistiese kontak met haar man is onmoontlik. In die nag hoor sy net die getik van dou in die gleuwe:

„Hoe die heelal as grot
op „liefde," „dood," „geboorte," „God,"
en alle woorde, alle name wat ek noem
van wand tot wand weerklink met: „Doem!"

Die vrou wat die nuwe lewe in haar voel groei, besef dat dit 'n kringloop is soos ons dit in die natuur gewaar word:

„Die drif wat in haar liggaam reeds begin,
die rondinge van sy kokon te spin:
die wurm, papie en die mot — haar skoot
is 'n klein ark! maar in die dood se waters reeds . . ."

Die aanvaarding van die lewe, veral deur die man nou bewus van sy roeping as mens, word uitgedruk in die gedigte *Jona*, *Walvis* en *Vuur*. Hy is afhanklik van God se erbarmende liefde:

„Hoe kon ek van U aangesig, my lot
as mens ooit vlug! O God,
ek sink . . . U seegras maal en bind
my nietig in U draaikolk soos 'n kind
weer in die moer; maar wand na wand
sluit U genade na alkant.
En op 'n reënerige kus is ek een more
voor 'n God-erbarmde Ninevé herbore." (Jona)

Na al die digter se geesteservaringe, sy kennismaking met die dinge wat lank gelede bestaan het, skyn selfs Kaapstad, die Moederstad, vir hom vreemd. Maar met die geboorte van sy kind het hy die aarde herontdek. Alles is saamgetrek in die een groot waarheid:

„Solank die mens aan My geboorte gee
hang nog My Negester oor Ninevé."

Soos deur die eeue heen bring hierdie stem 'n ewige boodskap: die genade van God is onveranderlik. Al die gedagtes wat hy in sy

vorige gedigte uitgespreek het, word hier saamgevat om 'n lewenswaarheid te openbaar: die mens as voortplanter van die lewe staan onder die genade en liefde van God.

Daar is sommige van Opperman se gedigte wat mens slegs na 'n intellektuele worsteling kan ontsyfer. Ander weer bly vir die gewone, gevormde leser 'n geslote boek. Dis alleen die ,,begenadigde" enkeling (en ook hy moet hulp êrens vandaan kry!) wat hierdie soort poësie kan verstaan en geniet. Verwarrende beelde en onsamehangende gedagtes tref mens orals aan. Dis asof die skrywer hom bedien van 'n geheime poëtiese kode wat meestal onverstaanbaarheid tot gevolg het. As middels tot ,,mededeling" is die meeste gedigte ontoereikend en mis daardeur die vernaamste doel van die poësie. Hier en daar kan sommige reëls wel oppervlakkig aangevoel word, maar die totaal-indruk gaan grotendeels verlore. Kuns wat net deur 'n uitgesoekte klompie mense ,,verstaan" kan word, loop gevaar dat dit op die lange duur eintlik deur niemand gewaardeer kan word nie.

Deur die verstandelike aaneenskakeling van begrippe word emosie en ontroering tot 'n karige minimum verdring. Daar is reekse beelde, woorde en uitdrukkings wat alleen betekenis-inhoud kan kry as die digter die nodige opheldering verstrek. Niemand besit tog die vermoë om met sulke ontoereikende en onheldere aanduidings die diepste geheimenisse van sy onderbewuste te peil nie! Hy alleen kan die ,,duisterhede" verklaar. En omdat dit noodsaaklik is voordat die gedigte na hulle bedoeling en sin ,,begryp" kan word, moet ons hierdie soort poësie as onvoldrae en onduidelike skeppinge bestempel.

Van Emma Louw het verskyn die debuut-bundeltjie *Venster in die Stad* (1947). By die deurlees daarvan kom die vraag onwillekeurig by mens op: kan die uiting van sentimentele en romantiese gemeenplase ooit as poësie bestempel word? Dit is wel waar dat die eenvoudigste onderwerpe hulle leen tot poëtiese verwoording, maar dan is dit 'n noodsaaklike vereiste dat daarin diep menslike waarhede tot uitdrukking moet kom. Wanneer die skeppinge persoonlik en lokaal bly, kan dit nie tot die poësie gereken word nie.

Die gedigte van Emma Louw bly altyd vaag en onvoldrae. Sommige daarvan openbaar 'n sekere gevoeligheid wat by alle digterlike mense aanwesig is. Ons noem bv. *Ontwaking*, *Soos 'n kind* en *Rooi Disa*. Maar deurgaans is dit niks meer as intieme, onbelangrike persoonlike mededelings wat die skryfster aan ons voorhou nie. Tot die skepping van poësie is sy nog nie in staat nie.

# Oorsig Van Die Afrikaanse Prosa

Augustus 1946—Julie 1947

Deur Abel Coetzee

Die leesgierigheid van die afgelope aantal jare bestaan gelukkig nog in onverminderde mate voort. Gelukkig, want 'n gesonde letterkundige bloei het as voorvereiste nodig die gesonde belangstelling van die groep tot wie dit gerig is. Die Afrikaanse skrywer word in die afgelope tiental jaar gesterk deur 'n mate van belangstelling wat vir hom betreklik onlangs nog nie moontlik gelyk het nie.

Dat die leesgierigheid tydelik, veral met die verslapping van die groepsmoraal wat kom as gevolg van volksverhuising en oorlogsrumoer, ook minder prysenswaardige verskynsels meegebring het — soos die gretige ontvangs van prikkellektuur vir ongevormde en onvolwasse lesers — was te voorsien. In die afgelope jaar het daar egter tot 'n groot mate besinning by ons lesers ingetree, en die mense wat voorheen maar alles aanvaar het omdat dit Afrikaans is, lê groter oordeelkundigheid en selfstandige smaak aan die dag. Na mate die eerste leeshonger effens gestil word, ontwikkel die eie persoonlikheid, en dit word weerspieël in die groter kieskeurigheid waarmee lesers hulle leesstof uitsoek. Gelukkig maar ook dat geen mens geestelik in staat is om meer as 'n beperkte hoeveelheid van enige soort leesstof in 'n bepaalde tydperk op te neem nie. Oor die algemeen neem ek hier dus 'n gesonde geestelike groei waar.

Opvallend is die ontwikkeling op die gebied van ons tydskrifte. Vroeër was daar slegs een algemene Afrikaanse tydskrif vir die gesin: *Die Huisgenoot*. Tans is daar heelwat meer: *Die Brandwag*, *Die Naweek*, *Die Ruiter*, *Fleur*, en ook nog 'n paar wat hulle min of meer op besondere gebiede toespits: *Die Jongspan*, *Rooi Rose*, *Horison*, *Die Voorslag*, *Die Taalgenoot*, benewens *Kort en Goed*, en *Kern*.

Ewe opvallend is die ontplooiing op die gebied van die verskaffing van Sondagblaaie. *Dagbreek* en *Sondagnuus* moet in hierdie verband genoem word. Ek is daar bewus van dat bepaalde owerhede vanuit godsdienstige standpunt hierdie verwikkeling wou keer. Dis nie my taak om oor daardie aspek van die saak te skryf nie. Daar is egter 'n tweede aspek, wat hier tersake is: hier in die Noorde word die land bedien deur twee groot Engelse Sondagblaaie, wat sowat

'n kwartmiljoen lesers bereik, en volgens berekening is van daardie leserstal ruim die helfte Afrikaanssprekendes. Met ons twee Afrikaanse Sondagblaaie bereik ons minstens dat duisende Afrikaanse lesers nou ook Sondags die wêreldnuus deur 'n Afrikaanse bril te sien kry en dat gaandeweg nog duisende aangelok sal word na Afrikaanse leesstof op Sondag.

Te lank het die Afrikaanse uitgewers die veld van die tydskrif verwaarloos. Die gebied word egter nou deeglik ontgin en ons verkeer tans in 'n tydsgewrig van 'n sirkulasie-oorlog wat sekerlik daarop sal uitloop dat na stabiliteit gestreef sal word en veral dat elke tydskrif min of meer bepaalde gedeeltes van die leesstofwêreld sal dek. Sodoende, meen ek, sal elke groep van die leserspubliek. gaandeweg sy eie smaak bevredig vind in die een of ander tydskrif.

Dit bly egter te betreure dat daar nog steeds niks is wat bepaaldelik gerig is tot die Afrikaanse vrou nie, en dat 'n letterkundige tydskrif (maand- of kwartaalblad) wat die hoogte instreef in pleks van die massa in, heeltemal ontbreek. In ons tyd van verskerpte mededinging sal hulle egter seker nie baie lank meer kan uitbly nie. Of is dit maar 'n vrome wens?

Ongunstig is die verskynsel dat die meeste algemene tydskrifte (en koerante) die resenseer van Afrikaanse werke gestaak het. Verskerpte wedywer bring naamlik mee dat die redaksies deur oorwegings van wins en verlies en omset genoop word om slegs die publikasies van die eie firma aan te kondig. Andersyds is die deskundige resensente self verantwoordelik dat die resensie in die onguns geraak het, want onpartydige oordeel en die vermyding van persoonlike aangeleenthede, het so stadigaan seldsame verskynsels geword in ons waardebepalings. Ons wil maar vertrou dat albei faktore van verbygaande aard is, want uiteindelik moet tog slegs die Afrikaanse saak as geheel deur sulke ongesonde dinge beskadig word. Dit sou noodlottig wees as ons die lesers van die Afrikaanse boek vervreem.

---

Op die gebied van die skeppende prosa het ons heelwat ryker geword in die afgelope jaar. Van ons reeds gevestigde en ouer skrywers het ons nuwe bydraes: *Klaradynstraat* (Mikro), *Gevreesde Vriend* (I. D. du Plessis), en *Woestynsand dek die Spore* (C. M. van den Heever). Ook jonger skrywers en skrywers wat later eers die aandag begin trek het, het hulle bydraes gelewer: *Moeder Poulin* (G. H. Franz), *Die Grenselose* (W. A. de Klerk), *Jurgie en sy Maats* (Kootjie van den Heever). Na my mening is dit die

rypste prosawerk wat in die tydperk van ons oorsig die lig gesien het.

Die ervarings van ons Tweede Vryheidsoorlog is, vreemd genoeg, nog haas nie met welslae deur 'n skeppende prosakunstenaar uitgebeeld nie. Pogings was daar wel, maar mens word telkemale getref deur die onmag teenoor die stof. Anders is dit in *Moeder Poulin* van G. H. Franz. Hier word die stof — die leed van 'n Afrikaanse gesin tydens die oorlog — op 'n ongewone manier benader. Dis naamlik Moeder Poulin, die kaffermeid en huisbediende wat die verhaal vertel. Die aanbieding van die verhaal is hoogs dramaties met die uiterste gebruikmaking van dialoog in goeie, beskaafde Afrikaans, maar tog op so 'n manier gehanteer dat die bloemryke taal van die Bantoe en die kinderlik omslagtige wyse van vertel, en soms van suggestie liewers as benoeming, tot sy reg kom. Juis deur die eenvoudige vertelling, die onverbiddelike besnoeiing van alles wat nie tersake is nie, word daar gaandeweg 'n gevoelsbeeld opgewek wat op die leser die onuitwisbare indruk van suiwerheid en egtheid laat. Die krag van die werk lê in sy sobere eenvoud, die ongekunsteldheid van die verhaal. As kunswerk moet *Moeder Poulin* ingedeel word by die epies-realistiese groep.

---

Gans anders van aard wat betref die konsepsie sowel as die uitbeelding en taalgebruik is die liries-simboliese *Woestynsand dek die Spore* deur C. M. van den Heever.

Die werk is drieledig opgebou: die eerste boek heet *Gedagte*, die tweede *Twyfel*, en die derde *Geloof*. 'n Kunsmatige rangskikking is dit nie, want deur na te dink oor die lewensverskynsels, deur jou ervarings te ontleed en te orden, moet jy noodwendig gelei word tot twyfel, twyfel aan die bestaan van 'n Skepper en twyfel aan die bestaan van ewigheidswaardes. Pas daarna is dit vir die mens moontlik om uit te styg tot ware geloof. Gedagte-Twyfel-Geloof: 'n onverbreekbare drie-eenheid in die gees van die mens.

Die eerste boek bestaan uit 200 aforismes waarin die skrywer sy opvattings oor menslike verhoudings (wellewendheid, weersydse trou, vriendskap, eerbaarheid), estetiese skoonheid (kuns, die kunstenaarskap), en die verhouding tot God (godsdiens, geloof, die ewige) vasgelê het. Dis geen geslote akademies-dogmatiese wysgerige stelsel wat in al sy konsekwensies uitgewerk word nie, maar dis meer gedagtes wat voortspruit uit die gees van 'n gevormde, ervare mens. Die bron van al hierdie aforismes is die sogenoemde

lewenshouding van die kunstenaar. As geheel hang hulle saam, en vir 'n begrip van Van den Heever as skeppende kunstenaar is hulle onmisbaar. In die tweede boek maak ons kennis met 'n fanatieke sendeling wat die inboorlinge in die oerwoude van Afrika wil gaan bekeer tot die diens van die ware, Onsienlike God. Hy is wankelmoedig, want telkens as sy liggaamlike voortbestaan bedreig word deur die barbare, is die sendeling bereid om lyf en lewe te red deur verraad. Hy twyfel telkens aan die bestaan van die Onsienlike Waarheid waarvoor hy sendeling is. Hy ken ook sy oomblikke van onwrikbare geloof en die besef dat hy deel uitmaak van 'n ewige Godsplan. Geloof is egter kort van duur en twyfel is lank. En tog sterf hy aan die brandpaal, 'n martelaar wat in sy heengaan sy vyande vergewe en 'n openbaring word van die Onsienlike. In hierdie boek word Ahasveros, die legendariese Wandelende Jood, die simbool van die Ewige Twyfel, twyfel wat „onoorwinlik heers oor die lewe." Hierop volg, in boek drie, die uitbeelding van die lewe van die grootste geloofsheld in die geskiedenis: Moses. Moses is die godsman wat van die vroegste begin af getwyfel het in eie kragte en steeds het hy gestut op God. Teenoor hom staan die stoutmoedige half-god, half-mens, Koning Farao, die absolute beskikker oor die lewe van sy onderdane in Egipte, en hy word bygestaan deur die sluwe Wenamoen, Joodse raadsman wat sy geloof aan die Joodse waarhede verloor het. Teenoor hierdie oormoediges kom die ootmoedige Moses, met sy geloof aan die Enigste God as steun, te staan. Hy word „die leier van Israel, God se profeet." As die woestynsand reeds die spore van daardie ou ryk toegewaai het en alle tekens van menslike leed bedek het, leef die roem van die geloofsheld nog voort.

In Van den Heever se taalgebruik het, in ooreenstemming met die toenemende gedagte-inhoud van sy kunswerk, in die afgelope jare al meer en meer 'n emosioneel verswaarde sin op die voorgrond begin tree. Ook hierin sien ons minder die ongekunstelde taal van die skrywer wat vol in uiterlike volkslewe staan, maar meer die taal van die liriese kunstenaar wat verwyl in die wêreld van sy eie gedagtelewe.

---

Kootjie van den Heever besit 'n besondere gawe om die gedagtelewe van die kind openbarend te skets, soos ons alreeds van hom gesien het in *Danie se Droom*. In hierdie rigting gaan hy voort in 'n nuwe werk *Jurgie en sy Maats* waarin die lewe van 'n plaasseun beskrywe

word. Simpatiek benader hy die natuurlike manier waarop 'n seunskind „kwaaddoen" en dan „streepsuiker" kry van sy vader, en hoe elke dag een langdurige poging is om die verleiding te weerstaan, want grootmense verstaan tog nie altyd nie. Die liefde vir die plaasomgewing, vir die plaasdiertjies, goggatjies en plante en vir die plaasvolk is alles dinge wat nog te min geopenbaar is in ons letterkunde.

---

W. A. de Klerk is eintlik dramaturg. Sy hele aanleg, sy hele houding wys in dié rigting. En tereg geld hy dan ook as een van ons belowendste kragte op dié gebied onder die jongeres. Die dramaturg sien ons ook in sy roman *Die Grenselose.* In die werk tref veral twee dinge: die konsepsie van die vrou wat in haar begeertes grenseloos is en wat die hoogste probeer bereik deur middel van haar seun en, as sy dit nie bereik nie, sterf omdat haar lewe sy doel en betekenis verloor het; en tweedens die groepering van die karakters om haar: die vrou van haar seun, 'n vrou wat deur die omgang met haar wysgerige vader meer 'n dromer was en nie opgewasse teenoor die strewende skoonmoeder nie, en die seun wat te swak was om te kies tussen vrou en moeder.

Gesien vanuit die standpunt van die wese van die roman, is *Die Grenselose* 'n besondere bydrae waar dit die tegniek van die drama diensbaar maak by die skepping van 'n roman; gesien vanuit die standpunt van die skone is die skepping van die figuur Anna Arveddsen, die grenselose, 'n waardevolle bydrae.

---

In hart en niere 'n realis — dit is Mikro. 'n Keer het hy sy ore gaan uitleen aan veroordelaars wat aanstoot geneem het aan sy boeke wat so vol mense gelaai is soos 'n markplein met Nagmaal, en toe het hy enkele romans (w.o. *Vreemdelinge*) geskrywe waarin die lewe, wat hy so hartstogtelik bemin, gevaarlik verskraal het. Vir sy besondere soort kuns was dit 'n bedreiging.

Maar gelukkig het Mikro hom met een kragdaad van die opgelegde dwang bevry in *Klaradynstraat.* Hierin vertel hy oor die bestaan van 'n groep mense wat stoflik agteruitgegaan het en wat nou in krotjies in 'n vergete agterbuurt na geluk strewe. Daar is mense wat met 'n bietjie poeier en lipstif die spore van die armoede en die tekens van die onsedelike wat hulle noodgedwonge moet bedryf, te bedek. Ander soek dit in die veiligheid van besitting, soos die Boeremeisie wat met 'n Slamaaier trou om daarna deur haar eie

groep verstoot te word en die grootste eensaamheid leer ken. Ander soek dit in 'n fanatieke sekte-godsdiens, terwyl 'n klompie vlug in die vergetelheid wat drank skink. Sommige bly deugdelik, en in harde werk lê hulle redding. Op hierdie manier word *Klaradynstraat* 'n beeld wat bo oor die volle lewe troon en die ganse mensdom omspan. Uitgaande van die beelding van die lewe in Klaradynstraat kry ons gaandeweg 'n uitstuwing buitekant die sypaadjies van die benoude straat en dit word simbool van die hele lewe daarbuite. Werklikheid en sinnebeeld groei saam tot 'n innerlike eenheidsgestalte. So voer Mikro ons weg van die agterbuurt, terug na ons eie diepste wese, want slegs binne in jou gees sal jy ooit geluk kan vind. Dit ontdek mens eers as jy die smart van die lewe ervaar het.

Die roman is merkwaardig in dié opsig: vroeër het Mikro se werk gely omdat die idee daarvan te erg versluier was onder die stof; in ander gevalle is die idee te bewus na vore gedring. In *Klaradynstraat* vind die paring van stof en idee so geleidelik en ongedwonge plaas dat daar op 'n gegewe oomblik voor ons die geskape kunswerk staan — 'n volledige beeld van die werklikheid, en daaragter, soos 'n getroue weerkaatsing, die sinnebeeldige betekenis. In *Klaradynstraat* bereik Mikro se kuns vol-rypheid.

---

Iets besonders is die bydrae van I. D. du Plessis: *Gevreesde Vriend*, 'n bundel met sewe sketse. Die sketse het almal die dood tot onderwerp — nie die dood as verskrikking nie, maar die dood as verlossende vriend. As jy die een skets lees so na die ander, dan is dit nie die verhaal van geweldige uitwendige botsings van teenstrydige kragte waarmee jou gees besig gehou word nie, dis nie die skepping van kragmense wat jou aandag boei nie, maar dis die vormgewing van 'n innige lewensoortuiging, vertel in fluisterstem asof dit reeds half skemer is, wat jou van bladsy tot bladsy bekoor. Die kunstenaar skets grepe uit die lewe van sewe verskillende persone, elkeen van wie reeds afgedaan het met die lewe, en omdat daar in die lewe vir hulle niks meer oorgebly het nie, sterf hulle. Tot 'n mate is daar dus ooreenkoms met die skepping van de Klerk in *Die Grenselose*, maar die verskil in klemlegging is hemelsbreed omdat die aanleg van die twee kunstenaars hemelsbreed verskil.

Die gemis aan uitwendige spanning word ruimskoots vergoed deur die manier waarop 'n lewensoortuiging in 'n aantal voorvalle tot uiting kom deur middel van fyngevoelige prosa.

---

Vermelding verdien ook *Die Vrouens van Aasvoëlhoek*, die laaste roman van wyle W. A. Willemse. Van al sy baie skeppinge het die ontslape kunstenaar hier die grense van die skone die naaste bereik. Dat hy die gebied van die skone nie volkome betree het nie, wyt ek aan die nog te oorwegende en opsetlike rol van die dieptesielkunde.

Tekens van naderende rypheid merk ons ook *Maar die Jare Antwoord* van Elise Muller. Die ontwikkeling van haar kuns, waarin die oorpeinsing en die gedagtelewe 'n groter rol speel as die waargenome werklikheid, sal uit die aard van die saak afhang van die eie geestelike ontwikkeling.

Gevoelige uitbeelding van stemmings kry ons ook in *Met Liefde van Katinka* deur Annie van Niekerk. As die nadruk op die liriese val, soos hier, moet ook die liriese bestanddele van die taal baie kragtiger aangewend word as wat die geval is.

---

My totaalindruk van ons prosakuns is dan dat die afgelope jaar tekens van gesonde bloei laat sien het. Ouer skrywers het ryp werk gelewer en jongeres en betreklike nuwelinge het skeppings aangebied wat vol belofte is. In vergelyking met die massa wat gepubliseer is, is die werke met blywende skoonheid gering in aantal. Is die kaf egter nie altyd maar die meeste nie? Wat gelewer is, is 'n verryking wat ons sonder beklemming na die toekoms laat kyk.

---

'n Oorsig van die prosawerk sou onvolledig wees sonder 'n verwysing na die pogings om die Afrikaanse skeppende kunstenaar nader aan die lesers te bring. In die verlede is die waardeskatting van ons kunswerke dikwels belemmer deurdat swak onderlegde beoordelaars magteloos gestaan het teenoor die eintlike bedoeling van die kunstenaar, of omdat persoonlike oorwegings wat met die skone geen verband het nie, toegelaat is om die oordeel te vertroebel. Sodoende het 'n groot groep lesers dikwels heeltemal vreemd gestaan teenoor die kunstenaar en sy strewe. Veral twee pogings om die verwydering tussen die kunstenaar en sy lesers te oorbrug, is hartlik toe te juig. Eerstens die bundel *Afrikaanse Skrywers aan die Woord*, besorg deur P. J. Nienaber, waarin 'n dertiental kunstenaars, vanaf Eugéne N. Marais tot by die geslag van 1930 persoonlik aan die woord gestel word of belig word deur persone wat baie nou met hulle omgegaan het. Die uitwerking van so 'n bundel op die verruiming van ons blik en op die verwydering van wanbegrippe en misverstande

kan nie oorskat word nie. Vervolgbundels word in die vooruitsig gestel.

Tweedens moet genoem word die byeenkomste van die Afrikaanse Skrywerskring waarop kunstenaars self die geleentheid het om oor eie werk te praat. By een geleentheid het Mikro opgetree, by 'n tweede geleentheid H. A. Fagan, Fritz Steyn en Willem van der Berg. Op 'n derde byeenkoms is hulde gebring aan die ontslape C. Louis Leipoldt.

So word 'n gesonde wisselwerking tussen die skeppende eenling en die volk opgebou en 'n verheffende en bevrugtende uitruiling kan ongedwonge plaasvind in die wêreld van geestelike waardes.

---

# Die Drama 1946-47

Deur Gerhard J. Beukes

Die droom van toneelliefhebbers en dramaturge het uiteindelik werklikheid geword: Op die gebied van die amateurtoneel heers 'n ongekende bedrywigheid met streek-, provinsiale en uniale toneelfeeste; en op die gebied van die beroepstoneel het die staat uiteindelik sy daadwerklike geldelik steun (al is dit nog maar 'n druppel aan 'n emmer) aan die Staats- of Volksteater toegesê. Daar is dus orals tekens van energieke belangstelling en lewe, en al is die koers waarheen alles uiteindelik gaan ontwikkel, nog nie duidelik bepaal nie, stem hierdie drukte 'n mens tot groot dankbaarheid.

Vir die dramaskrywer, en vir die jong dramaturg by uitstek, is hierdie F.A.T.S.A.-toneelfeeste die verwesenliking van 'n groot wens. Uiteindelik hoef hy nie meer eenbedrywe te skryf wat slegs as 'n letterkundige kunssoort in boekvorm gedruk word nie, maar wat deur middel van talentvolle jong spelers en speelsters dié vorm vind waarvoor dit oorspronklik geskep is: 'n Verbeeldingswerk wat op die verhoog 'n werklikheidsbeeld word. Tenspyte van al ons hoë idealistiese bespiegelinge, bly ook die drama per slot van sake onderhewig aan die uiters prosaïese wet van aanvraag en aanbod. En aangesien die aanvraag na goeie, opvoerbare toneelstukke, veral eenbedrywe, tans tienmaal so hoog as nog ooit van te vore is, kan ons verwag dat hierdie behoefte onvermydelik 'n vermeerdering in die aanbod van eenakters ten gevolge sal hê.

Aan die gevare verbonde aan so 'n nugtere saketransaksie van aanvraag en aanbod, sal ons gewis nie ontkom nie. 'n Mens hoef geen besondere profetiese gawe te hê om te voorspel dat daar in die eersvolgende aantal jare met die toename aan eenbedrywe en eenbedryfskrywers, veel geskryf en opgevoer sal word wat met die kuns as sodanig niks te make sal hê nie. Daar sal prulle wees wat 'n sekere vermaaklikheidswaarde vir gehore wat nog nie aan iets beters gewoon is nie, sal hê, maar 'n gevaar vir die gesonde ontwikkeling van ons kunsdrama sal sulke werk gelukkig nooit inhou nie. Dit is slegs die natuurlike en noodsaaklike verskynsel van struikgewasse en ruigte aan die voet van die enkele bome wat na die lig omhoog

reik, en wat juis deur hulle aanwesigheid die groeiproses verhaas. Uiteindelik sal daardie beproefde kultuurverskynsel, kunsontwikkeling onder die gemeenskap, ook stil en onopgemerk van al sulke minderwaardige ballas ontslae raak. Hoër eise deur strenger kompetisie gestel, sal toneelgroepe dwing om slegs dié eenbedrywe wat ook aan estetiese eise voldoen, vir hulle opvoerings te kies en die ander sal eenvoudig in die vergetelheid verdwyn soos soveel ander Afrikaanse toneelstukkies uit die twintiger- en dertigerjare wat vandag bloot nog kultuur-historiese waarde besit.

En die Staatsteater — in hoeverre gaan dit die vernuwing van ons kunsdrama aanhelp? As 'n mens moet oordeel volgens die enigste maatstaf wat jy vandag het, nl. wat die ondervinding in die verlede jou geleer het, is ek bevrees dat daar vir die Afrikaanse dramaturg nie veel hulp en inspirasie in hierdie rigting lê nie. Die beroepstoneel het in die verlede ook wel veel gekerm en gekla oor die ellendige toestand van die Afrikaanse drama, maar omdat dit so vas aan die plekbesprekingskantoor gekoppel was, kon dit nog nooit waag om te eksperimenteer nie. En dit word nie as 'n verwyt bedoel nie — slegs as 'n feit vermeld. Die première van alle nuwe Afrikaanse dramas is dus nog altyd deur hulle aan die amateurgroepe soos Volksteater en K.A.T. oorgelaat. Maar moontlik is hierdie nuwe Staatsteater anders. Moontlik word dit later deur die regering geldelik so goed ondersteun dat dit selfs sy aandag aan die ontwikkeling van ons drama as kunsgenre kan wy.

Drie dinge glo ek egter is noodsaaklik indien die Staatsteater ooit 'n blywende en positiewe invloed wil hê op die rigting waarin die dramatiese kuns in ons land gaan ontwikkel: Die bevryding van geldelike oorwegings by die keuse van sy dramas sodat kunsgehalte die enigste maatstaf by keuring kan wees; die samesnoering van die beste professionele en amateurtoneelkragte in één sterk groep; en gereelde besoeke aan al die stede en ook die dorpe van ons platteland. Slegs *dan* sal dit daarin slaag om saam met die amateurtoneel ons mense werklik toneelbewus en toneelgeesdriftig te maak.

## NUWE DRAMAS

Die oes aan nuwe dramas gedurende die afgelope jaar is ongelukkig nie baie indrukwekkend nie. Van Trienie Mey-Louw het daar drie werkies verskyn, *Die Uitdaging*, *Die Boodskappertjie*, en *Dryfsand*, en van G. Lampen *Die Dure Eed*, almal toneelstukkies wat deur Christelike verenigings en Sondagskole baie bruikbaar gevind

sal word, maar wat hoegenaamd geen kunswaarde besit nie. Ek vind dit egter jammer dat Lampen in sy werk weer plek-plek moes verval tot 'n onsmaaklike uitskellery soos in die sotternieë en abelespele van ouds, of in sommige werkies van Melt Brink.

## E. A. VENTER: MARTIN LUTHER

Van E. A. Venter het daar verskyn *Martin Luther*, gedramatiseerde episodes uit die lewe van die groot Hervormer. Nes in sy vorige historiese drama *Natalia*, val die nadruk hier ook oorwegend op die geskiedkundige gang van die gebeure, met die gevolg dat die dramatiese inhoud van die spel onvermydelik moes skade ly. Die skrywer het hom te naarstig aan die werklike gebeurtenisse uit die lewe van Luther gehou, hy het heeltemal teveel geskiedkundige gegewens gehad wat hy aan die gehoor wou oorbring en daarom het die hele spel ongelukkig weinig meer geword as die bekende verhaal in dialoogvorm oorvertel. En dit is jammer, want hierdie gebeure vind plaas op 'n tydstip toe nie net die lewens van Martin Luther op die weegskaal van „to be or not to be" gelê het nie, maar toe die ganse Christelike etiek en godsdiens òf bestendiging òf vernietiging tegemoetgegaan het. Aan waaragtige dramatiese intensiteit in die lewens van enkelinge en volkere was hier dus geen gebrek nie: die voortbestaan al dan nie van 'n hele beskawing was saamgetrek in die hande van 'n paar mense! Dit kon voorwaar 'n magtige drama geword het!

Tog kom daar pragtige momente in die spel voor, veral in die vierde bedryf waar Luther se jeugvriend Hein, man van die daad wat hom geestelik nie met die Hervormer se idees kan vereenselwig nie, maar tog 'n onverklaarbare drang voel om hom te help, hom die ondersteuning van 'n gedeelte van die leër kom aanbied. Mooi ook gesien is die goedbedoelde hardkoppigheid waarmee hy die aanbod nie wil terugtrek nie omdat hy nog nie besef het nie dat dit hier 'n saak van die gees is wat moet oorwin en nie uiterlike, brute geweld nie. Maar die slot, „Hier staan ek; ek kan nie anders nie; God help my!" laat 'n mens onbevredig. Die drama sluit waar dit wesenlik eintlik moes begin het: die opstel in slagorde-formasie van die twee magte teenoor mekaar — Luther en sy geloof in wat reg en eerlik is teenoor die Pous en sy trawante met hulle aflaatbriewe. Daar is dus geen klimaks nie, geen ontknoping nie en dus geen reinigende nawerking van die *katharsis* nie. Of die dramaturg altyd ook die oplossing van

'n probleem moet gee? Persoonlik glo ek van ja. As skeppende kunstenaar en dus as nederige verteenwoordiger van Gods ordenende gees moet hy koers en rigting uit die chaos van menslike verhoudings aanwys.

## J. F. W. GROSSKOPF: DIE DAAD VAN KOEDRI EN PAD-BREKERS

J. F. W. Grosskopf se werk *Die Daad van Koedri* bevat benewens die titeldrama nog twee ander eenakters, *Die Goeie Hoop* en *Die Nag by die Blokhuis.* Die eerste spel wat om sy bou sterk herinner aan 'n vyfbedryf drama wat tot 'n eenbedryf „verkort" is, is weer een van daardie simboliese sieninge waarvoor Grosskopf so 'n besondere liefde het en wat hy reeds in *Die Peswolk, Blinde Liefde,* en in 'n mate ook in *Die Vloek* uitgebeeld het: die psigiese wat oor die fisiese seëvier, of die goeie wat die bose oorwin. Die stryd hier is tussen Koedri, die dapper vrou wat as verteenwoordigster van haar vertrapte volk in opstand kom teen die tiran Ribax, Opperste Raadsheer van die „Bond van die Maan" wat hulle wil verslaaf onder die voorwendsel dat daar nie meer so iets as individuele vryheid vir persoon of volk bestaan nie, maar dat almal moet meewerk in belang van die groot gemeenskap.

Om hierin toespelinge te sien op die Boer-Brit-verhouding soos reeds gedoen is, is dwaasheid. Wat Grosskopf hier hekel is geen spesifieke gebeurtenis nie, maar 'n universele ondeug wat aan geen volk of land as sodanig gebind word nie! Die voorgewende „reg" om oor die lotgevalle en ontwikkelingsgang van ander nasies te besluit. 'n Mens huiwer om aan so 'n simboliese siening konkrete inhoudswaarde te gaan gee, maar indien daar sprake van toespelinge op kontemporêre gebeurtenisse is, sou ek wil beweer dat dit 'n milde hekeling van die onlangs ontbonde Volkerebond of die V.V.O. is.

Tegnies is hierdie kort drama goed gebou met die spanningsboog wat van die begin af stadig styg tot die gifbekerklimaks. Tog is die voortgang geneig om effens te sloer, moontlik omrede die dialoog wat 'n bietjie omslagtig is en soms aan die versmaat van die klassieke drama herinner — statig, waardig en effens styf-formeel vergeleke met die moderne spel se natuurlike, spontane spreekwyse wat Grosskopf self ook skitterend beheer soos bv. in *Oorlog is Oorlog.* Karaktervoorstelling is interessant maar wat sielkundig vreemd aandoen is dat Freka een oomblik vir Ribax met die swaard wil

verdelg en geen twintig sekondes later nie probeer keer dat hy die gifbreker drink. As geheel: 'n besonder merkwaardige eksperiment op ons toneelgebied.

Die twee eenbedrywe is van veel minder allooi en verteenwoordig beslis nie die beste op die gebied van die eenbedryf waartoe hierdie kundige dramaturg instaat is nie. *Die Goeie Hoop* vertel van die ontberinge van 'n Fransman aan die Kaap, hoe hy byna moed opgegee het as gevolg van die tallose teenslae, maar dan deur sy dapper Boere-vroutjie oorgehaal word om moed te hou en aan die stormkaap te bly. So besluit hy dan om alle moeilikhede in die toekoms soos 'n boer wat hier wortel geskiet het, te trotseer. Die stukkie besit min dramatiese waarde maar gesien as 'n spel waarin die nadruk op karaktervoorstelling val, is dit geslaag.

*Die Nag by die Blokhuis* stel teleur. Tenspyte van die spannende moment — draadknippery van die Boere om naby 'n Engelse blokhuis oor die spoor te kom — gaan dit mank aan dramatiese handeling. Hiermee bedoel ek geensins wat so verkeerdelik algemeen onder „handeling'' verstaan word, nl. blote sigbare aksie en reaksie van die karakters nie, maar daardie meevoerende, innerlike spanning wat ook deur die woord, die gebaar en die swye van die mense straal en wat hulle en die gehoor onafwendbaar voortstu na die klimaks.

Ek het die jongste drama van Grosskopf, *Padbrekers*, met groot opgewondenheid en verwagting begin lees — die naam alleen het soveel moontlikhede gesuggereer. Mooi hierin het ek gevind die stralende Idealisme dat die Goeie en Waaragtige uiteindelik *sal* triomfeer al moet dit tydelik ten onder gaan, en ook die tegniese vonds om vir elke bedryf 'n motiefkleur as agtergrond te hê, met 'n verhoog wat gestadig vergroot word tot aan die einde van die derde bedryf en daarna weer verklein word: Simbool van die groei en afneem van die Gedagte wat hierin beliggaam word. Maar as geheel het die produk my teleurgestel.

Ook hier, nes in vorige dramas, is dit 'n Idee wat simbolies voorgestel word, maar in teenstelling met al die voriges is dit die kwade wat die goeie hier oorwin — die jaloerse, hebsugtige en haatdraende magte wat Voorganger en sy volgelinge, besig „om 'n innerlike vuur van eensgesinde, onselfsugtige volksliefde en landsdiens aan te blaas,'' totaal vernietig. Maar deur die gang van oorbekende historiese gebeurtenisse in sekere Europese lande, met name Duitsland, te *letterlik* te volg, het die sinnebeeldige inkleding van die groot Idee waarin hy in *Die Daad van Koedri* so goed geslaag het, hier

beslis skade gely. En daarmee vanselfsprekend ook die estetiese waarde van die drama. Dis wel waar dat kuns in die wydste sin altyd didakties bly, dat dit altyd 'n boodskap dra. Maar hierdie boodskap moet altyd eers agterna begryp word. Na die kuns gespreek het, moet dit as 'n toegif kom.

*Padbrekers* het m.i. weinig meer geword as 'n geskiedkundige verhaal met 'n idee as *leit motiv* wat in toneelvorm weergegee is. Dis is nie dramaties gekonsipieer nie; die karakters het nie simbole geword van 'n worstelende volk nie, nie sinnebeeld van 'n magtige, universele stryd teen die bose magte van die lewe nie. Dit bly te veel die beredenering van 'n gedagte, nl. leierskap as bindende en inspirerende faktor in die volkstrewe. Werklik dramatiese dialoog ontbreek byna geheel en al. In die eerste bedryf word daar bv. op 'n aangename, gemoedelike, geselstrant gekauseer oor o.a. die waarde van troue en ontroue volgelinge, die vroeë huwelik, die plig van die vrou teenoor die huwelik en die staat, e.s.m. Daarom is daar ook geen spanning in die eerste vier bedrywe nie, slegs in die vyfde waar die vyande teen die poorte van die Kasteel beuk en Voorganger en Ebba sterf.

Ek glo dat ook die drama, soos trouens alle kuns, in die eerste instansie tot die hart moet spreek, dat dit toeskouers diep moet ontroer deur aan hulle mense van gelyke beweginge as hulleself te toon, worstelend uit droefheid en stryd uit na die Lig toe. Dit het Grosskopf dan ook in al sy realistiese dramas gedoen met 'n Rachel, 'n Oom Bartel, 'n Hennie en die Namakwalandse Trekboer. Maar in hierdie drama wou hy, miskien uit vrees dat mense hierin sekere ongunstige toespelinge op bestaande politieke strominge of partye mag sien, alles so nugter moontlik hou. Die gevolg is dat alles omwaas is met 'n onpersoonlike objektiwiteit wat 'n mens se gevoel nie in die minste raak nie. Die spel het 'n koue simboliese idee gebly, ontdaan van al diè eienskappe wat 'n emosionele reaksie by lesers of toeskouers kon te weegbring.

## H. A. FAGAN: DIE NUWE WÊRELD

Fagan was nog altyd lief daarvoor om sosiale probleme en maatskaplike misstande in sy dramas uit te beeld, en in die opsig van stofkeuse herinner sy werk dan ook aan dié van Galsworthy en Gerhart Hauptmann. Ook sy jongste spel *Die Nuwe Wêreld* is 'n poging om 'n beeld te gee van die stryd tussen fabriekswerkers en die kapitaliste, hulle base. Maar verder as die stel van hierdie ernstige maatskaplike probleem het hy m.i. nie gekom nie.

Nes in die geval van *Die Stille Haard* begin die eerste bedryf baie belowend met flinke handelingstempo, karaktervoorstelling wat gekonsentreer bly op die sentrale motief en die styging van die spanning deur verskeie toekomstige strydpunte te suggereer. En dan opeens verslap alles in die tweede en derde bedrywe tot 'n egalige gemoedelike geselsery oor die ideaal van gelykheid en broederskap. Daar is 'n vergadering van die werksters waar een van die leiers van hulle Bond die niksseggendste spul gemeenplase kwytraak. En as die werksvoorman 'n proklamasie van die Minister van Arbeid kom voorlees waarin stakings onwettig verklaar word en aankondig dat die fabriek deur die regering oorgeneem gaan word, gaan die werksters stil huistoe, die idealistiese Gerhard kry sy nooi omdat sy toe uitvind dat hy te pap is om vir homself te sorg en die drama loop moeg en verveeld ten einde.

Dis moeilik om Fagan se persoonlike houding teenoor die erns van die probleem uit die verwerking daarvan in hierdie drama te verstaan. Die eerste bedryf wek die indruk dat hy die verhouding tussen werknemer en werkgewer indringend en met eerlike erns gaan benader. Maar dan stel hy die verteenwoordigers van die werkers, Dorie, Oom Koot en Stoffel, so karikatuuragtig voor, so verstandelik minderwaardig, huigelagtig en banaal, dat die idee wat hulle veronderstel is om te verpersoonlik, belaglik en minderwaardig word. Dat hy sekere sg. „werkerleiers" wat net hulle eie sakke probeer vul, sal hekel, is begryplik. Maar deur die hele saak van die werkers satiries en lagwekkend te behandel, verongeluk hy die probleem en dus sy hele drama: Die krag van die antagonis word genivelleer en met die protagonis alleen kan geen botsing vir 'n waaragtige drama gevind word nie.

*Bo-op die Kranse* is 'n eenbedryf met 'n langdradige aanloop en die enigste spanning is in die laaste twee minute daarvan. Met 'n drama het dit weinig te doen, dis eerder 'n gevoelvolle dialoogweergawe van 'n stemming en daarom is die toneeltjie waar Elsa die blomme in die kloof afgooi as herinnering aan haar beminde wat 'n jaar vroeër van die kranse afgestort het, die beste. Ook by die volgende eenbedryf, *Opdrifsels*, begin die stryd en dus die spanning eers in die laaste vyf minute. Die voorste gedeelte is 'n bonte warreling van gesprekke en redenasies wat weinig tot die afgeronde eenheidsindruk wat altyd uit 'n eenbedryf moet spreek, bydra. Ook

die simboliek hierin, die man wat hom terwille van hulle wat eintlik die opdrifsels in die gemeenskap is, uiteindelik tussen die opdrifsels van die stormwaters bevind, is nie skerp belig nie — moontlik omdat die gedagte van die spel deur te veel woorde en te veel karakters versplinter word.

As geheel gesien, moet 'n mens dus tot jou spyt erken dat die wins aan goeie dramas die afgelope jaar maar klein was.

---

# Die Letterkunde In Engeland Sedert 1940

Deur Anthony Curtis

I

Die oorlog het in Engeland baie gou aanleiding gegee tot die ontstaan van 'n allesverterende leeshonger. Met so 'n toestand strek dit tot die eer van die Londense uitgewers dat hulle, tenspyte van die snel afnemende papiervoorraad en die versoeking om winste te beveilig deur groter oplae van populêre klassieke werke te herdruk of hulle bloot toe te lê op die werke van die moderne populêre skrywers, die boekwinkels voorsien het van 'n standhoudende stroom nuwe letterkundige werke uit ons eie tyd. Jong skrywers, wat in 1939 nog heeltemal onbekend was en wat hoofsaaklik in die afknyptydjies moes skryf as hulle nie op diens was in die krygsmagte of in die fabrieke nie, was in staat om boeke te publiseer; hulle kon ook hulle roem bevorder — in sommige gevalle van vooraf skep — deur middel van periodieke versamelings gedigte, verhale en kritieke wat in steeds toenemende getalle verskyn het met die verloop van tyd. Tydskrifte soos *Horizon*, *Penguin new Writing*, *Modern Reading*, *Poetry Quarterly*, *Poetry* (London), *The Windmill* en *The Wind and the Rain* het tydens die oorlog 'n belangrike diens aan ons letterkunde bewys deur gereeld aan die verspreide en geteisterde skrywersgemeenskap die geleentheid te bied om hulle skeppinge te publiseer.

II

Enige oorsig van die Engelse letterkunde in die afgelope sewe jaar moet begin by die werk van T. S. Eliot. Min beoordelaars sal ontken dat, met die afsterwe van W. B. Yeats in 1939, Eliot die belangrikste lewende Engelse digter geword het. Hy lewer egter betreklik min, en in hierdie tydperk het hy slegs een digbundel uit-

gegee waarin sy vier lang gedigte *Burnt Norton*, *East Coker*, *The dry Salvages* en *Little Gidding* verenig is onder die titel *The Four Quarters*. Waarskynlik is dit die einde van 'n lang geesteservaring wat sy aanvang gehad het in *The Waste Land* en *The Hollow Men*. In 1928 het Eliot erken dat hy „an Anglo-Catholic in religion, a classicist in literature and in royalist in politics" is. In *The Four Quarters*, blyk dit dat die twee eersgenoemdes die bron van sy digterskap uitmaak. Die kern van die werk is die verband tussen tyd en ewigheid en die moontlike verlossing van die persoon deur die bestaan van die eerste in die laaste te aanvaar. Om iets wat buitekant die grense van die tyd te lê te vertolk deur middel van woorde, wat volgens hulle aard beperk is, is tog tenslotte buite die bereik van die digter, soos hy dan ook besef. „Elke poging," skryf hy op sy kenmerkend paradoksale wyse, „is 'n volkome nuwe begin, en 'n ander soort mislukking." Deur sy poësie en sy literêre kritiek het Eliot, meer as enige ander lewende digter, die ontwikkeling van die moderne Engelse poësie beïnvloed.

Uit dieselfde digtersgeslag as T. S. Eliot, maar heeltemal anders van aard is die digteres Edith Sitwell, van wie 'n versamelde bundel *The Song of the Cloud* verskyn het in 1945. Die bundel bevat gedigte wat tref deur die skitterende hewigheid van die verbeeldingskrag, die ingewikkelde sangerigheid en die grondliggende eenvoud van die idee. Edith Sitwell put haar stof uit die Engelse geskiedenis, mitologiese oorlewerings, gebruike aan die Goudkus, en sy beskik self oor 'n onuitputlike bron liriese inspirasie. Die vroulike suiwerheid van uitdrukking wat so kenmerkend is van haar werk, word dikwels aangewend om 'n fyne aanvoeling van die kwaad en bedorwenheid wat in die mens skuil, te openbaar. Dit merk ons veral in *The Shadow of Cain* (1947) waar Judas gestel word teen 'n agtergrond van universele ramp.

'n Digter wat hier genoem moet word en wat minder algemeen bekend was as Eliot of Edith Sitwell, is Charles Williams wat op sewen-en-vyftigjarige leeftyd oorlede is in 1943. Williams was 'n Katoliek wat besiel is met 'n vurige geloof in die waarhede van sy godsdiens en 'n hewige liefde vir poësie. In *The Figure of Beatrice*, sy groot kritiese werk oor Dante, word sy eie opvatting betreffende die romantiese liefde weergegee. Die kern van *Taliessin through Logres* en *The Region of the Summer Stars*, sy twee laaste digbundels, is die christelike opvatting van die hemelse stad op aarde, versinnebeeld deurmiddel van die middeleeuse Artur-legende. Williams het

verskil van die ander digters wat hier bespreek word in die opsig dat hy hoofsaaklik deur godsdiens aangevuur is en dat sy kuns 'n middel was om uiting te gee aan sy geloof, en nie soseer 'n strewe na 'n innerlike estetiese volmaaktheid nie.

W. H. Auden, die belangrikste figuur in die tweede geslag moderne Engelse digters, woon sedert die uitbreek van die oorlog in Amerika, en het sedertdien burger van dié land geword. Afgesien daarvan of ons nou sy werk by die Amerikaanse letterkunde moet reken, moet ons tog konstateer dat sy drie jongste bundels, *Another Time* (1940), *New Year Letter* (1941), en *For the Time Being* (1945) 'n tegniese vaardigheid en intellektuele knapheid besit gepaard met 'n rykdom aan verse wat aan mens se herinnering bly kleef, waardeur hy op 'n niveau te staan kom wat aansienlik hoër is as dié van sy tydgenote. Sy jongste verse openbaar 'n aansienlike invloed op sy gedagtelewe deur die neëntiende eeuse Deense wysgeer Kierkegaard, wie se werk nou erg in die mode is.

Van Stephen Spender en Cecil Day Lewis, wat in hulle studentedae in Oxford omgang gemaak het met Auden, het tydens die oorlog digbundels verskyn. In die bundels van eersgenoemde *Ruins and Visions* (1940) en *Poems of Dedication* (1946) kry ons gedigte wat net so hewig belaai is met haat teen die drang na mag en vernietiging as met vreugde in die ontdekking van 'n persoonlike liefde. Die siklus *Spiritual Explorations* in die tweede bundel toon egter dat Spender nog nie by magte is om sy gedagtes digterlik so helder te verwoord as sy gevoelens nie. In *Word Over All* (1943) van Day Lewis, merk ons dat hierdie digter vir die eerste keer in staat is om 'n terugblik te werp op sy eie verlede en daarin opgegaar te vind 'n skat van inspirasie wat tot die digter deurdring wanneer hy objektief die betekenis van die voorafgaande jare beskou. Die ambisieuse aanwending van evokatiewe taal wat, onder invloed van Auden, sy vroegste bundels gekenmerk het, het plek gemaak vir 'n stille besonkenheid.

In *Plant and Phantom* (1941) en *Springboard* (1944) van Louis Macneice, merk ons dat die digter, wat reeds 'n aantal geslaagde radiospele geskryf het, die sonderlinge gawe besit om digterlike vorm te gee aan die indruk wat die individuele karakter, algemene ervaring, die werklike lewe soos ons dit sien in bom-bedreigde huise en strate, op die kunstenaar maak.

Al die reeds genoemdes was gevestigde kunstenaars aan die begin van die oorlog. Die roem van Dylan Thomas, 'n digter wat gebore

is in Wallis en wie se gedigte van die hoogste rang is, is bykans uitsluitend gegrond op sy laaste bundel *Deaths and Entrances* (1946). Hierdie gedigte se krag skuil in die vermoë van Thomas om groot sinne te bou wat, met die ritmiese beweging van die gewone spreektaal, selfs oor twee koeplette van die gedig strek, en waarvan al die ondergeskikte sinsdele styf ingeryg sit teen die hoof werkwoord as sluitsteen, en waardeur 'n stewigheid van bou bereik word wat bestand is teen die aanvalle van die metafore wat sy verbeeldingskrag kan skep uit die oertemas van geboorte, kuisheid, huwelik en dood wat deur sy werk belig word.

Na Thomas moet ons George Barker noem, van wie *Eros in Dogma* ons aandag trek deur die lewenskrag daarvan; David Gascoyne wat in sy *Poems* (1937-42) probeer het om die christelike beskouing uit te druk deur middel van sur-realistiese verbeelding; Kathleen Raine wat deur haar *Stone and Flower* en *Living in Time* openbaar word as 'n vrome en liriese digteres wat in haar werk groot skoonheid bring; Lawrence Durrell wie se gedigte *Cities, Plains, and People* 'n herinnering van die mediterreense kultuur voor ons oproep, en tenslotte die kragtige Suid-Afrikaanse digter Roy Campbell, wat met sy jongste werk *Talking Bronco* heelwat bespreking uitgelok het van sy kritici en vriende.

Daar is ruimte om die name slegs te noem van die volgende jong digters wie se werk wel deeglik die aandag moet verg van enige beoordelaar wat die huidige stand van die Engelse poësie wil benader: Sidney Keyes, John Heath-Stubbs, Henry Reed, Alex Comfort, Laurie Lee, Terence Tiller, W. S. Grahame, Henry Treece, en Sean Jénnett. Tenslotte moet die name genoem word van twee ouer digters wie se werk wel nie in die hoof ontwikkelingslyn val nie, maar wie se gevoelige werk altyd 'n besondere genot aan die leser verskaf: John Betjeman en Edwin Muir.

III

Verlaat ons die gebied van die digkuns en wend ons na die skeppende prosa, dan dreig ons om te verdrink in die see van kortverhale. 'n Gebrek aan tyd om rustig te lees en die snelheid van die lewe tydens die oorlog, het hierdie kunssoort besonder gewild gemaak, maar die grootste gedeelte van die verhale wat geskryf is om die aanvraag te bevredig, het geen blywende waarde nie, behalwe miskien vir die maatskaplike geskiedskrywer van die toekoms. Daar is egter 'n paar treffende uitsonderinge: in *The Demon Lover* van Elizabeth Bowen staan 'n aantal verhale met delikate skoonheid en waarin die buiten-

gewone lewensomstandighede tydens die oorlog onregstreeks weerkaats word; *I am Lazarus* van Anna Kavan is 'n gevoelige beskrywing van 'n groep persone wat almal aan een of ander soort onewewigtigheid van gees gely het; in Dylan Thomas se *A Portrait of the Artist as a young Dog* is 'n eerlike en onvergeetlike reeks voorvalle uit die jeugjare in Wallis vasgelê; in *It may never happen* lê V. S. Pritchett 'n hoë graad van tegniese genialiteit aan die dag in die klugtige karikature uit die lewe van die burgerstand; en die invloed van Kafka kan ons aanvoel in die werk van William Sansom wat in *Fireman Flower* en *Three* die kortverhaal aanwend om die onbegryplike gevoel van vereensaming en skuld wat ons almal soms ken, uit te beeld. En eindelik: onder die groot aantal skrywers wat die lewe in die leër uitgebeeld het, moet ons uitkies Alun Lewis en J. Maclaren Ross.

IV

Wat die Engelse roman betref, was die afgelope sewe jaar 'n tydperk van persoonlike eksperimente en 'n bykans eenparige weiering om die oorlog self as agtergrond te gebruik. In 1939 was E. M. Forster en Virginia Woolf die mees vooraanstaande romanskrywers. Van eersgenoemde het geen nuwe roman die lig gesien na sy beroemde *A Passage to India* in 1924 nie. Maar mev. Woolf het, voor sy haar lewe beëindig het in 1941, haar laaste roman *Between the Acts* voltooi, en dis na haar dood gepubliseer. Die kern daarvan bestaan uit 'n historiese optog in 'n dorpie, gesien in verband met vier en twintig uur uit die lewe van 'n groep karakters. Dit het die uitwerking dat die ontwikkeling van die Engelse geskiedenis (soos dit deur die optog verbeeld word) gesien word teen die vooruitgang van een dag. Die dirigent van die optog, die middelpunt van die boek, is sinnebeeld van die skeppende kunstenaar. *Between the Acts* is 'n sonderlinge mengeling van simboliek en realisme, en dis sonder twyfel die grootste roman wat sedert 1940 in Engeland die lig gesien het. Na haar dood het ook nog twee ander werke van Virginia Woolf die lig gesien: *The Death of a Moth* (Essays) en *A Haunted House* (kortverhale).

Vir die grootste gedeelte van die oorlog het drie van Engeland se beste romansiers in Amerika gewoon: Somerset Maugham, Aldous Huxley en die jonger Christopher Isherwood. Uit die jongste romans *The Razor's Edge* van Maugham (1944) en *Time must have a Stop* van Huxley (1944) blyk dit dat die twee kunstenaars aanhangers geword het van die Oosterse filosofie en dat dit hulle kuns in die grond beïnvloed het. In Isherwood se jongste werk,

*Prater Violet* (1946) — 'n geestige verhaal oor die vervaardiging van films in die dertigerjare — vertoon geen ingrypende verandering van lewenshouding nie, alhoewel hy onlangs in Amerika 'n Engelse vertaling van die *Bragavadgita* uitgegee het.

Betrag ons vervolgens die werk van Charles Morgan, dan moet ons opmerk dat dit miskien net so alombekend is in Frankryk, van wie se kultuur hy 'n vurige bewonderaar is, as in Engeland. In sy kort roman *The Empty Room* (1941) vind ons 'n buitengewone hantering van sy geliefde tema, wedergeboorte. Met dat ons persklaar was met hierdie oorsig, het die nuus ons bereik van 'n nuwe roman van hom: *The Judge's Story*.

In 'n tydperk waarin hoogstaande prosa slegs binne die bereik van weinige enkelinge lê, is dit verheugend om kennis te maak met die keurig geskrewe derde roman van 'n trilogie oor die jeugjare, uit die pen van die skrywer Forest Reid, wat in Ierland gebore is, en wat met hierdie roman die Tait Black-Gedenkprys verower het.

Nou kom ons by die werk van 'n skryfster met 'n kragtige talent: Ivy Compton-Burnett. Haar terrein is die ingewikkelde weefsel van verhoudinge in die lewe van 'n groot gesin. Sy wend die metode aan van Henry James se *The Awkward Age*, en die verhaal word vertolk deur middel van 'n gestileerde dialoog. Haar twee jongste werke *Parents and Children* (1941) en *Elders and Betters* (1944) is modelvoorbeelde van 'n klassieke objektiviteit.

'n Skryfster wat die roman vanuit 'n liriese standpunt benader, is Roseamond Lehmann met haar gevoelige beskrywings van die kinderlewe in *The Sallad and the Source* (1944) en *The Gypsy's Ruby* (kortverhale).

Die jongste werk van Evelyn Waugh, 'n vermaaklike satirikus, waarin die moontlikheid van die redding van 'n katolieke gesin wat in sonde verval het, uitgebeeld word, nl. *Brideshead revisited* (1945), het nie heeltemal geslaag as poging om in ernstiger trant te skrywe nie.

Graham Greene, 'n katoliek soos Waugh, word as romanskrywer bykans uitsluitend bekoor deur die persoon wat, as gevolg van onvergeeflike oortredings in die verlede, deur die maatskappy uitgestoot is en wat nagejaag word deur die gesag teen wie hy gekant is. In *The Ministry of Fear* (1943) word dit uitgebeeld teen 'n agtergrond van die oorlogsjare in Londen, en op een tydstip laat hy die hoofpersoon sy geheue verloor, waardeur die beeld van die oorspronklike oortreding uitgewis word. Hierdie bekoorlike

situasie word geskep deur middel van Greene se ongeëwenaarde vermoë om 'n gevoel van bedreiging te wek.

Die ongekunstelde senuspannende verhaal van Greene kry ons net soveel by Rex Warner, maar met 'n ander doel. Sy *The Aerodrome* (1941) is 'n uiters kunstige allegoriese roman waar op die niveau van die verbeelding twee verskillende wêrelde, die *dorpie* en die *vlieghawe* teenoor mekaar gestel word, en die botsing wat daaruit voortspruit tussen die ideologie van die feodale en die totalitêre staat.

Joyce Cary het in die oorlogsjare vier romans gepubliseer: *Herself Surprised* (1941), *To be a Pilgrim* (1942), *The Horses Mouth* (1944), en *The Moonlight* (1946). Die eerste drie, wat saam 'n trilogie vorm, is van besonder hoogstaande gehalte. Cary glo dat „Engeland so in sy murg Protestants van aard is dat sy hele politieke lewe 'n Bybelse grondslag het." *To be a Pilgrim*, met sy nuwe protestantse advokaat, is die besonderse produk van hierdie oortuiging.

Nog 'n besonder vrugbare romanskrywer is Henry Green. In *Pack My Bag* (1940), *Caught* (1943), en *Loving* (1945), word 'n fyn sielkundige insig verenig met 'n moedige en geslaagde hoeveelheid tegniese eksperiment.

F. L. Greene, Nigel Balchin, James Hanley, L. P. Hartley, P. H. Newby en Francis King is almal skrywers wat elkeen sy besonderse bydrae gelewer het tot die moderne Engelse roman wat in 'n langer beskouing nadere ontleding verdien as wat in hierdie beknopte oorsig moontlik is.

V

Dit stem ons droewig dat daar vanaf 1940 geen dramaturg van gelyke formaat met ons talle begaafde romanskrywers en digters vorendag getree het nie. J. B. Priestley, die Ier Sean O'Casey en die Skot, James Bridie (behalwe natuurlik die ander Ier, G. B. Shaw) is die enigste kunstenaars wie se dramas die ernstige aandag van die beoordelaar regverdig. Die vermaaklikheidsteater in Londen voer wel heelwat klassieke stukke ten tonele, maar word tog oorheers deur ingevoerde spele uit Amerika. Ligte revúe-stukke en die kunsmatige blyspele van Noel Coward en sy navolgers. In 'n aantal kleiner teaterklubs word nuwe ernstige dramaturge egter aangemoedig, bv. in die *Arts, the new Lindsey* en die kommunistiese beheerde *Unity*, maar hulle hou hulle meer besig met die dramatisering van maatskaplike vraagstukke as met die skepping van karakter- of situasie-spele. In die klein *Mercurey*-teater is twee

dramas in versvorm van T. S. Eliot weereens opgevoer, *Murder in the Cathedral* en *The Family Reunion*, en nuwe spele met mooi verse van Norman Nicholson, Anne Ridler en Ronald Duncan.

Die oorsig sou onvolledig wees sonder 'n verwysing na twee outobiografieë: *Double Lives* (1943) deur William Plower — die beskrywing van 'n lewe wat vir 'n groot deel in Japan geslyt is — en *The Unquiet Grave*, 'n dagboek vol heimweevolle herinnerings deur iemand wat skuilgaan agter die naam Palinurus (sommige meen dat hulle die styl erken van die redakteur van *Horizon*), en waarin die neerslagtigheid en ongelukkigheid kenmerkend is van soveel Engelse skrywers gedurende die afgelope sewe jaar. Dit bevat egter een hoopvolle toon, en daarmee gaan ek eindig: „Yet to live in a decadance need not make us despair. It is but one technical problem the more which the artist has to solve."

---

# NUWE AFRIKAANSE BOEKE

## Bibliografie van Afrikaanse Boeke, September 1947 tot 31 Augustus 1948

(Saamgestel deur Dr. P. J. NIENABER)

A

1.—ALBERTSE, Willie. By die fonteintjie; gerangskik deur Paddy Currin. Bloemfontein, Crystal printing works, drukkers, s.j. [1947]. (2) bl. 11½ x 8¾. Pap. 1/6 [Musiek].

2.—ALBERTYN, dr. C. F. [redakteur. Die Afrikaanse kinderensiklopedie, deel 3. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 853-1298 bl. illus. 11 x 7¾. 30/-. (31/3). [Algemeen].

3.—ALBERTYN, J. R., Toit, P. J. du, en Theron, H. S. Kerk en stad: verslag van die Kommissie van Ondersoek van die Gefedereerde N.G. Kerklike en godsdienstige toestande in die nege stede van die Unie van Suid-Afrika. Stellenbosch, Pro Ecclesia-boekhandel, s.j. (1947). xvi, 408 bl. 10 x 6½. 6/9 pv. [Algemeen].

4.—ALBERTYN, ds. P. K. Die lewe en tyd van die Here Jesus. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 448 bl. foto. 8¾ x 5¾. 20/-. [Godsdiens].

5.—ALPHEN, Aline van. Die swaar pad terug. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 354 bl. 7½ x 5⅛. („Ons eie biblioteek-skema"). 8/6. [Roman].

6.—APOSTOLIESE Geloofsending van Suid-Afrika. Handleiding vir die naturelle-afdeling. Johannesburg, Apostoliese geloofsending, Devilliersstraat 7, s.j. (1947). 20, 19 bl. 7½ x 4⅞ karton. 1/6. [Godsdiens].

7.—ATOOM, H. Atoom-kaskenades. Bloemfontein, Nasionale pers. („Kennis vir almal," nr. 40). 3/-. [Skeikunde]

B

8.—BABA-beer, Die. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. (1947). 23 bl. illus. 7 x 7½ Pap. („Klein dingetjies," nr. 1). 1/6 [Kinderlektuur].

9.—BAUMBACH, J. Vertaler. Cantate, d.i. Sing! Gesange en geestelike liedere in Afrikaans. Eerste Fabrieke, Noord Sotho boekdépot, s.j. 430 bl. 6 x 4⅜. 5/-. [Godsdiens].

10.—BAUMBACH, J. Stokkies draai; illustrasies deur Hanna Hoekstra. Pretoria, Unie-boekhandel, 1946. (19) bl. gekl. illus. 5⅝ x 4½. Karton. 3/9. [Kinderlektuur].

11.—BEHRENS, Louise. Verminkte jare. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 424 bl. 7½ x 5⅛. („Moreste-biblioteek," nr. 22). 8/6. [Roman]

12.—BEKKER, Johann. Dakka se groot avontuur. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 180 bl. 7½ x 5. 7/3. [Kinderlektuur].

13.—BERG, Gert van den. Skaduwees, Pretoria, Unie-boekhandel, 1947. 230 bl. 7⅝ x 5½. [Roman].

14.—— Swart is die rose. Johannesburg. Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 342 bl. 6½ x 4⅜. („A.P.-sakbiblioteek," nr. 89). 3/9. [Romans].

15.—BEUKES, Pattie. Kaskenades in Lekkerleefland. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 42 bl. 7½ x 4⅝. Pap. („Sonstraalstorieboekies," nr. 15). 1/6. [Kinderlektuur].

16.—— Krompie en Stompie. Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. 54 bl. illus. 7¾ x 5½. Pap. [Kinderlektuur].

17.—BIERMAN, Annaliza. Die swaard Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 313 bl. 7½ x 5. („Moresterbiblioteek," nr. 30). 8/-. [Roman]

18.—BLAKEMORE, Stella. Elfie, Apie en Carolus. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 293 bl. 7½ x 5. („Lente-serie", nr. 23). 7/3. [Kinderlektuur].

19.—— Maasdorp se nuwe onderwyseres. Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. 196 bl. illus. 8½ x 5⅝. 8/6. [Kinderlektuur]

20.—— Stryd oor Peta. Pretoria, Unie-boekhandel, 1946. 206 bl. illus. 7⅝ x 5½. („Die gelukkige jeugboeke"). 7/- [Kinderlektuur].

21.—BLANKE werkers se beskermingsbond Die. Johannesburg, Voortrekkerpers, drukkers, s.j. (1946). 11 bl. 7 x 4¾. Pap. [Konstitusie].

22.—BOEROP, L. J. Hans en Elsa, deel 4: Twee jarig boere. Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. 107 bl. illus. 7¾ x 5½. Pap. 4/6. (Kinderlektuur).

23.—— Hans en Elsa, deel 5: Die skoolkonsert. Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. 172 bl. illus. 7¾ x 5⅝. Pap. 4/6. (Kinderlektuur).

24.—BOSMAN, Casp. Slaan en vlug. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 276 bl. illus. 7½ x 5. Karton. („Ons groot verlede," nr. 5) 7/6. [Roman].

25.—BOSMAN, mev. C. H. Wat eet ons vandag? Johannesburg, C.U.M., s.j. (1947). 77 bl. 7½ x 4¾. Pap. 2/6 [Kookboek].

26.—BOSMAN, Eunice. Die skool teen die heuwel. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 176 bl. 7½ x 5. Karton. („Lente-reeks," nr. 19. 7/-. [Kinderlektuur].

27.—BOTHA, Diana. Die bergkindjie. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 38 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. („Sonstraalstorieboekies," nr. 19). 1/6. (Kinderlektuur).

28.—BOTHA, Nelly. Die geheim van Vredenhof. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1947. 176 bl. 7½ x 5. („Lenteserie," nr. 33). 6/6. [Kinderlektuur].

29.—BOUWS, Jan. Musiek in Suid-Afrika. Brugge, Uitgeverij Voorland, 1946. 143 bl. illus. Bibl. 7½ x 5⅝. Pap. (Verkrygbaar by L & S, Kerkstraat 29, Johannesburg). [Musiek].

30.—BROCKETT, Henry, E. Vrymaking van sonde in die Skrif; vertaal deur Timo Kriel. Johannesburg, C.U.M., s.j. (1947). 160 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 2/6. [Godsdiens].

31.—BRUIN, G. H. P. de. Geskiedenis vir Junior Sertifikaat. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. viii, 368 bl. illus. 7¼ x 5. 7/6. (Skool en Studieboek).

32.—BURGER, A. J. V. Dawid: 'n toneelstuk in ses tonele. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 28 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 1/3. (Drama).

33.—— Moses: die kind en jongeling. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 51 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 2/-. [Drama].

34.—BURNHAM, Frederick. Vier vriende. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 31 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. (Kinderlektuur).

35.—BURROUGHS, Edgar Rice. Die diere van Tarzan; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1947. 193 bl. 7½ x 5. („Tarzan-avonture," nr. 4). 7/-. [Kinderlektuur].

36.—— Tarzan die aapman; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 421 bl. 7½ x 5⅛. („Tarzan-reeks," nr. 1). 9/- (Kinderlektuur).

37.—— Tarzan en die juwele van Opar; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 267 bl. 7½ x 5. („Tarzan-avontuur," nr 3). 8/-. (Kinderlektuur).

38.—— Tarzan keer terug; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 327 bl. 7½ x 5¼. („Tarzan-reeks," nr. 2) 8/6. (Kinderlektuur).

39.—BRUYN, C. de. Doodgebore liefdesblomme. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 457 bl. 7¼ x 5¼. Karton. („Morester-biblioteek," nr. 18). 8/6. [Roman].

40.—BUYS, J. H. Lentedroom: klavierstudie in E Mol Majeur. Pretoria, Die komponis. s. j. (1947). (4) bl. 12¼ x 10. Pap. 1/6. [Musiek].

41.—BYBEL. Prenteboeke. 'n Prenteverhaal van die Bybel. Johannesburg, Goeie Hoop uitgewers, bus 972, s.j. (1947). 33 bl. illus. 9¼ x 14⅞. Pap. [Godsdiens].

C

42.—CAIN, James M. Die noodlot klop tweemaal. Johannesburg, Moderne publikasies, Afrika-gebou, s.j. (1946). 137 bl. 7⅝ x 4⅞. Karton. 7/6. (Roman].

43.—CHALMERS, Muriel J. Bybelprente en Bybelverhale; verwerk deur mev. Norval Geldenhuys. Stellenbosch, C.S.V., 1946. vi. 101 bl. gekl. illus. 10¼ x 7⅞. 18/9. [Godsdiens].

44.—CHRISTIE, Agatha. Vonkelende sianied; vry verwerk deur G. Lampen. Pretoria, Unie-boekhandel, 1946. 306 bl. 7⅜ x 5. 6/6. [Roman].

45.—CILLIE, Hettie. Ruskamp-stories. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 99 bl. illus. 7¼ x 5. Karton. 5/6. [Kinderlektuur].

46.—CLARK, S. R. Graham. Dankdag. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 31 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 6d. [Kinderlektuur].

47.—CLOETE, Bettie. Die lewe van senator F. S. Malan (president van die Senaat). Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 418 bl. illus. 8¾ x 6. („Ons groot verlede," nr. 3). 16/-. [Biografie].

48.—COETZEE, Dirk J. Lig en liefde. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1947. 308 bl. 7¼ x 5¼. 8/6. [Roman].

49.—COETZEE, Abel. Waar die waterbul brom. Johannesburg L & S boek- en kunssentrum, 1947. 116 bl. 7⅛ x 4⅞. Karton. 5/6. [Roman].

50.—COETZEE, Boy, en Diggelen, Tromp van. Liggaamsontwikkeling en gesondheid: 'n wetenskaplike kursus in liggaamskultuur vir mans en dames Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. (xii), 200 bl. illus. 7⅝ x 5⅛. („Lewenskuns-biblioteek," nr. 9.). 9/- posvry. [Algemeen].

51.—COETZEE, dr. J. Chris. Ds. S. J. du Toit en die onderwys. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 185 bl. 8¾ x 5¼. („Uitgawe van die Patriotvereniging vir Afrikaanse teksuitgawes," nr. 11). 11/6. [Onderwys].

52.—COETZER, W. H. My kwas vertel. Johannesburg, L & S boek- en kunssentrum, 1947. 242 bl. illus. 10 x 8. 40/-. [Algemeen].

53.—COLLER, P. P. van. Die swart Atilla: verhale van Shaka. Pretoria, Unieboekhandel, 1946. 95 bl. 7 x 4⅞. Karton. 3/6. [Geskiedenis].

54.—CONRADIE, Ben. Speurdersbloed. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 301 bl. 7⅛ x 5¼. („Lenteserie," nr. 26). 7/6. (Kinderlektuur].

55.—— Sy verlore nooientjie. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 253 bl. illus. 7½ x 5. Karton. („Lenteserie," nr. 24). 7/-. [Kinderlektuur].

56.—— Tabakkop se speurders. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 302 bl. 7¼ x 5. („Lente-serie," nr. 42). 7/6. [Kinderlektuur].

57.—CRUSE, dr. H. P. Die opheffing van die kleurling-bevolking. Deel 1: aanvangsjare 1652-1795. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 292 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 8/-. [Sosiologie].

D

58.—DICKENS, Charles. 'n Verhaal van twee stede; vertaal deur Klassikus. Johannesburg, Die Afrikaanse kulturele leserskring, bus 7387, s.j. (1947). 241 bl. 7⅝ x 5⅛. [Roman].

59.—DIRKS, Cor. Arendsnes se moordenaar. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1947. 253 bl. 7¼ x 5½. 7/6. [Roman].

60.—DREYER, ds. Joh. U het voor die kansel gestaan: oordenkings vir die huweliks- en gesinslewe. Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M., 1946. 69 bl. 7¼ x 5. Karton. 5/6. [Godsdiens].

61.—DUVENHAGE, A. J. S. Handboek vir biologie. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 668 bl. illus. 8⅝ x 6. 18/6. [Skoolboek].

62.—DYKSTRA, Gustav K. Met swaard en pistool. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 228 bl. 7 x 4⅜. („A.P.-sakbiblioteek". nr. 98). 3/9 (4/-), [Roman].

E

63.—EEN wat Hom liefhet. Jesus die vriend van kinders. Kaapstad, S.A.B.V., s.j. (1946). 175 bl. illus. 8½ x 5⅝. Karton. 7/- pv. [Godsdiens].

64.—ELBRECHT, B. Jagavonture in 'n waterdruppel. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 61 bl. illus. 6¾ x 5. Pap- 3/-. [Natuurkunde].

65.—ELDERS, J. van. Die vennootskap. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 351 bl. 7½ x 5. („Morester-biblioteek," nr. 24). 8/-. [Roman].

66.—ELOFF-van der Walt, Ella. Die twee weë. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 493 bl. 7½ x 5¼. („Pelgrims-biblioteek," nr. 3). 9/-. [Roman].

67.—EUVRARD, Paula, samesteller. Vriendinne: 'n jaarboek vir skooldogters, nr. 3. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 188 bl. illus. 9⅝ x 7½. Karton. 7/6. [Kinderlektuur].

68.—EYBERS, Elizabeth. Die ander dors. Johannesburg, Constantia, 1946. 36 bl. 8½ x 5½. 8/6. (Poësie.]

69.—EYSSEN, Stephen H. Fugit imago; woorde deur D. F. Malherbe. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1947. (7) bl. 10⅞ x 8¼. Pap. 3/6. [Musiek].

70.—— Goue vrug. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, s.j. (1947). (2) bl. 12¼ x 9⅝. Pap. 1/6. [Musiek].

71.—— Die lewerkie; woorde deur dr. Jan Pienaar. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1947. (3) bl. 10½ x 8¼. Pap. 1/6. [Musiek].

F

72.—FAGAN, H. A. Die nuwe wêreld en ander toneelstukke. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 162 bl. 7 x 5¼. Pap. [Drama].

73.—FICK, Richard, versamelaar. Suid-Afrikaanse grapkoning / South African joke-king. Randfontein, Die skrywer, bus 181, s.j. (1946). 195 bl. 7¼ x 5⅝. 7/-. [Grappe].

74.—FLEMMING, ds. H. C. J., samesteller. Konkordansie op die berymde psalms en skrifberyminge. Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. 353 bl. 8⅝ x 5½. 15/-. [Godsdiens].

75.—FOUCHE, Donald. Ek hou van 'n man. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 351 bl. 7½ x 5⅝. („Kroonspeurreeks," nr. 5). 8/-. [Roman].

76.—— Streng privaat. Johannesburg. Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 202 bl. 7¼ x 5. („Kroonspeurreeks," nr. 11). 7/-. [Roman].

77.—FOURIE, F. V. van N. Streekbeplanning en ontwikkeling in Suid-Afrika. Kaapstad, Suid-Afrikaanse belangegroep, 1946. 64 bl. 8½ x 5⅝. Pap. [Algemeen].

78.—FOURIE, Mynhardt. Die pad van die karavaan. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 245 bl. 7½ x 5. 7/6. [Roman].

79.—FRANZ, G. H. Moeder Poulin. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 198 bl. illus. 8½ x 6. 9/-. [Roman].

80.—FRASER, E. J. M. Op vrye voet. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 226 bl. 6¾ x 4½. („A.P. sakbiblioteek," nr. 90). 3/9. [Roman].

81.—FRIEDENTHAL, J. M. Die ysbaan van Haasburg. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 212 bl. 7 x 4½. Karton. („Rabbedoe-boekies," nr. 4). 4/6. [Kinderlektuur].

G

82.—GELDENHUYS, Norval. Die kommunistiese aanslag teen die Kerk. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 92 bl. 7¼ x 4¾. Pap. 2/9. [Godsdiens].

83.—— Opgrawings in Bybellande. Johannesburg, C.U.M., s.j. (1947). 84 bl. 7 x 4⅝. Pap. 4/9. [Godsdiens].

84.—GELDENHUYS, mev. Norval. Haar moeder se ring. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 176 bl. 7¼ x 5. 6/9. [Kinderlektuur].

85.—GENEESHEER, 'n. Is daar soiets as die verhoring van gebed? Kaapstad, Citadel-pers, drukkers, s.j. (1947). 92 bl. 7¼ x 5. Pap. [Godsdiens].

86.—GERDENER, dr. G. B. A. Die geskiedenis van die Christelike gemeenskap: handleiding by die leerplan vir godsdiensonderwys op skole, standerd 9. Kaapstad, S.A.B.V., 1946. 170 bl. 7¼ x 4⅞. Slap linne. 4/6 pv. [Godsdiens].

87.—GIBSON, Gilbert. Hollywood op die horison. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 250 bl. 6½ x 4⅞. („A.P.-sakbiblioteek," nr. 87). 3/9. [Roman].

88.—GIE, Adele. Loelie se liedjies. Kaapstad, Nasionale pers, s.j. (1947). 15 bl. 8½ x 11¼. Pap. 3/-. [Musiek].

89.—GOETHE, Johann Wolfgang von. Die lyding van die jong Werther; vertaal deur C. D. Fuchs. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1946. 161 bl. 7½ x 5. („Vergesig-boekery," nr. 3). 7/6. [Roman].

90.—GRAF van Ewyk, Rita. Die oujongnooi. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, s.j. (1947). 282 bl. 7½ x 5¼. („Morester-biblioteek," nr. 28.) 8/-. (8/6). [Roman].

91.—GRAVETT, Willem. By die dieretuin. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. (24) bl. illus. 7¼ x 9⅝. Pap. 2/6. [Kinderlektuur].

92.—GREYLING, dr. E. Godsdiensonderwys in die skool. Bloemfontein, Sondagskooldépôt, bus 396, s.j. (1946). 603 bl. bibl. 8⅞ x 6. 17/6 pv. [Godsdiens].

93.—GREYLING, dr. J. O. Die Natalse ouer en die opvoeding van sy kind. Johannesburg, F.A.K., s.j. (1946). 46 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. [Onderwys].

94.—GROBBELAAR, J. J. G. Die driemanskap. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 276 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema" jg. 2 nr. 5). 7/6 (8/-). [Roman].

95.—GROEN olifantjie, Die. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. (1947). 23 bl. illus. 7 x 7½. Pap. („Klein dingetjies," nr. 2). 1/6. [Kinderlektuur].

96.—GROENEWALD, Dorathea. Maar net vier kouse. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 24 bl. 7¼ x 4¾. Pap. („Sonstraalstorieboekies," nr. 25). 1/6. [Kinderlektuur].

97.—GROSSKOPF, J. F. W. Die daad van Koedri en twee ander toneelstukke. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 78 bl. 7¼ x 5¼. 5/6. [Drama].

98.—GRUBB, Norman P. C. T. Studd, die verhaal van 'n baanbreker; vertaal deur Suna Troskie. Johannesburg, C.U.M., s.j. (1946). 167 bl. illus. 7¾ x 4⅞. Pap. 4/9. [Godsdiens].

99.—GUTSCHE, dr. C. E. W. Kleutertug. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 76 bl. bibl. 7 x 5¼. Pap. („Kinderopvoedingsreeks," nr. 1). 3/6. [Opvoedkundig].

H

100.—HAANTJES, dr. J. Verkenner in oopmansland: Jan van Riebeeck Amsterdam, N.V. Amsterdamsche Boek en Courantmaatschappij, 1946. 207 bl. port. 7⅛ x 4½. Pap. („Die grootste van dit volck"). [Biografie].

101.—HAMILTON, E. L. „As julle My liefhet . . ." vertaal deur Timo Kriel. Johannesburg, C.U.M., s.j. (1946). 136 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 4/9. [Godsdiens].

102.—HARM, Jan. Die wit gesig. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 152 bl. 7⅝ x 5⅜. Karton. 5/-. [Roman].

103.—HARTMAN, Wim. More was nog 'n dag. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1947. 190 bl. 7 4½. Karton. („A.P.-sakbiblioteek," nr. 96). 3/9 (4/-). [Roman].

104.—HARTWIG, E. Heideblommetjies. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 12 bl. 11¼ x 8⅜. Pap. 3/-. [Musiek].

105.—HATTINGH, S. C. Die land van wieweet-waar, deel 1. Johannesburg, Publicite, 1946. 68 bl. illus. 8½ x 5½. Pap. 4/-. [Kinderlektuur].

106.—HAUFF, Wilhelm. Ou kraai, die dwergie, oorvertel deur K. Bonsma. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 44 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. („Sonstraalstorieboekies," nr. 19). 1/3. [Kinderlektuur].

107.—HEESE, dr. J. de V., POHL, Truide, en VOS, H. de. Sus en Daan: 'n prentjieboek vir die kleuter. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 38 bl. illus. 10⅜ x 7¼. Pap. („Silwerboomreeks"). 2/3. [Skoolboek].

108.—— ons maats: Afrikaanse leesboek sub-standerd B. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 116 bl. illus. 8 x 6. Pap. („Silwerboomreeks'). 2/4. [Skool boek].

109.—— Stories vir die kleinspan. Afrikaanse leesboek standerd 1. Kaapstad, Nasionale pers 194 112 bl. illus. 8 x 6. Pap. („Silwerboom-reeks"). 2/9 [Skoolboek].

110.—— Oor diere en kinders: Afrikaanse leesboek standerd II. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 208 bl. illus. 8¼ x 6¼. Karton. („Silwerboomreeks"). 3/3. [Skoolboek].

111.—SPROKIES en ander stories: Afrikaanse leesboek standerd III. Kaapstad. Nasionale pers, 1946. 184 bl. illus. 8¼ x 6¼. Karton. 3/9. [Skoolboek].

112.—Avonture en kaskenades: Afrikaanse leesboek standerd IV. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 220 bl. illus. 8¼ x 6¼. Karton. 4/3. [Skoolboek].

113.—Van alles wat: Afrikaanse leesboek standerd V. Kaapstad, Nasionale pers. 1946. 266 bl. illus. 8¼ x 6¼. („Silwerboomreeks"). 4/6. [Skoolboek].

114.—— Mense en dade: Afrikaanse leesboek standerd VI. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 314 bl. illus. 8¼ x 6¼. 5/6. [Skoolboek].

115.—HEEVER, C. M. van den. Woestynsand dek die spore. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 275 bl. 8¾ x 5⅜. 12/-. [Romanse en Verhale].

116.—HEEVER, Kootjie van den. Jurgie en sy maats. Pretoria, Unie-boekhandel, 1946. 223 bl. illus. 7⅜ x 5. („Ons gelukkige jeugboeke"). 6/-. [Kinderlektuur].

117.—HENDRIKS, R. Daarna fladder die mot. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1946. 323 bl. 6⅞ x 4⅞ („A.P.-sakbiblioteek," nr. 88). 3/9. [Romanse en Verhale].

118.—— Die deur bly toe. Johannesburg Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 350 bl. 7½ x 5. („Kroonspeurreeks" nr. 18). 8/-. [Roman].

119.—— Die driemanskap van Wesdam. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 296 bl. 7½ x 5. („Lenteserie," nr. 30). 7/6. [Kinderlektuur].

120.—— Die heilige kewer. Johannesburg. Voortrekkerpers, 1947. 293 bl. 7¼ x 5⅜ 8/-. [Roman].

121.—— Die raaiselwoorde. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 252 bl. 6⅞ x 4⅞. („A.P.-sakbiblioteek," nr. 91. 3/9. [Roman].

122.—— Die vlug voor die skavot. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 248 bl. 7¼ x 5½. 7/6. [Roman].

123.—HOFMEYR, N. J. Teenstellinge in die lewe en leer van die Christen; vertaal deur F. G. M du Toit. Stellenbosch· C.S.V., 1946. 131 bl. 7¼ x 4⅞. 6/-, [Godsdiens].

124.—HOOGENHOUT, mev. D. M. Kom ons sing, woorde deur mnr. D. M. Hoogenhout. Kaapstad, R. Müller, Bus 133. s.j. (1946). 4 bl. 12 x 9½. Pap. [Musiek].

125.—HOOFT, P. C. Bloemlesing uit die gedigte van P. C. Hooft, deur C. M. van den Heever. Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. xxxii, 83 bl. bibl. 8 x 5½, Slap linne. („Van stamverwante bodem," nr. 12). [Nederlandse Letterkunde).

126.—HÖRSTEN, Hendrik von, en Hörsten, Fritz von. Die dale juig. Johannesburg. Afrikaanse pers-boekhandel, 1946. 354 bl. 7½ x 5. („Pelgrimsbiblioteek," nr. 1). 8/3. [Roman].

127.—HUGO, Andrè R. Geen groter liefde. Kaapstad, Nasionale pers, 1946. 258 bl. 7¼ x 5¼. („Ons eie biblioteekskema"). 7/-. [Roman].

128.—HURLBUT, dr. J. L. Die nuwe kinderbybel; verwerk deur Olivera Hildebrand. Johannesburg, C.U.M., s.j. (1946). xxiii, 527 bl. illus. 8⅝ x 6. 18/9. [Godsdiens].

129.—HUTCHENS, Paul. Die gebroke lyn. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 31 bl. 7⅛ x 4⅝. Pap. 6d. [Kinderlektuur].

130.—— Die kompromisweg. Stellenbosch, C.S.V., 1946. 31 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 6d. [Kinderlektuur].

131.—JANSE, dr. A. J. T. Ons motte-wêreld. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 90 bl. illus. 6⅝ x 4⅜. Slap linne. („Soek-en-leerreeks," nr. 6). 4/6. [Dierkunde].

